**A Lamp Under a Jar**

Luk 8:16 "No one lights a lamp and covers it with a bowl or puts it under a bed. Instead, it is put on the lampstand, so that people will see the light as they come in.

Luk 8:17 "Whatever is hidden away will be brought out into the open, and whatever is covered up will be found and brought to light.

Luk 8:18 "Be careful, then, how you listen; because those who have something will be given more, but whoever has nothing will have taken away from them even the little they think they have."

**Jesus' Mother and Brothers**

Luk 8:19  Jesus' mother and brothers came to him, but were unable to join him because of the crowd.

Luk 8:20  Someone said to Jesus, "Your mother and brothers are standing outside and want to see you."

Luk 8:21  Jesus said to them all, "My mother and brothers are those who hear the word of God and obey it."

**Jesus Calms a Storm**

Luk 8:22 One day Jesus got into a boat with his disciples and said to them, "Let us go across to the other side of the lake." So they started out.

Luk 8:23 As they were sailing, Jesus fell asleep. Suddenly a strong wind blew down on the lake, and the boat began to fill with water, so that they were all in great danger.

Luk 8:24 The disciples went to Jesus and woke him up, saying, "Master, Master! We are about to die!" Jesus got up and gave an order to the wind and to the stormy water; they quieted down, and there was a great calm.

Luk 8:25 Then he said to the disciples, "Where is your faith?" But they were amazed and afraid, and said to one another, "Who is this man? He gives orders to the winds and waves, and they obey him!"

**Jesus Heals a Man with a Demon**

Luk 8:26 Jesus and his disciples sailed on over to the territory of Gerasa, which is across the lake from Galilee.

Luk 8:27 As Jesus stepped ashore, he was met by a man from the town who had demons in him. For a long time this man had gone without clothes and would not stay at home, but spent his time in the burial caves.

Luk 8:28 When he saw Jesus, he gave a loud cry, threw himself down at his feet, and shouted, "Jesus, Son of the Most High God! What do you want with me? I beg you, don't punish me!"

Luk 8:29 He said this because Jesus had ordered the evil spirit to go out of him. Many times it had seized him, and even though he was kept a prisoner, his hands and feet tied with chains, he would break the chains and be driven by the demon out into the desert.

Luk 8:30 Jesus asked him, "What is your name?" "My name is 'Mob,' " he answered—because many demons had gone into him.

Luk 8:31 The demons begged Jesus not to send them into the abyss.

Luk 8:32 There was a large herd of pigs near by, feeding on a hillside. So the demons begged Jesus to let them go into the pigs, and he let them.

Luk 8:33 They went out of the man and into the pigs. The whole herd rushed down the side of the cliff into the lake and was drowned.

Luk 8:34 The men who had been taking care of the pigs saw what happened, so they ran off and spread the news in the town and among the farms.

Luk 8:35 People went out to see what had happened, and when they came to Jesus, they found the man from whom the demons had gone out sitting at the feet of Jesus, clothed and in his right mind; and they were all afraid.

Luk 8:36 Those who had seen it told the people how the man had been cured.

Luk 8:37 Then all the people from that territory asked Jesus to go away, because they were terribly afraid. So Jesus got into the boat and left.

Luk 8:38 The man from whom the demons had gone out begged Jesus, "Let me go with you." But Jesus sent him away, saying,

Luk 8:39 "Go back home and tell what God has done for you." The man went through the town, telling what Jesus had done for him.

**Jesus Heals a Woman and Jairus's Daughter**

Luk 8:40 When Jesus returned to the other side of the lake, the people welcomed him, because they had all been waiting for him.

Luk 8:41 Then a man named Jairus arrived; he was an official in the local synagogue. He threw himself down at Jesus' feet and begged him to go to his home,

Luk 8:42 because his only daughter, who was twelve years old, was dying. As Jesus went along, the people were crowding him from every side.

Luk 8:43 Among them was a woman who had suffered from severe bleeding for twelve years; she had spent all she had on doctors, but no one had been able to cure her.

Luk 8:44 She came up in the crowd behind Jesus and touched the edge of his cloak, and her bleeding stopped at once.

Luk 8:45 Jesus asked, "Who touched me?" Everyone denied it, and Peter said, "Master, the people are all around you and crowding in on you."

Luk 8:46 But Jesus said, "Someone touched me, for I knew it when power went out of me."

Luk 8:47 The woman saw that she had been found out, so she came trembling and threw herself at Jesus' feet. There in front of everybody, she told him why she had touched him and how she had been healed at once.

Luk 8:48 Jesus said to her, "My daughter, your faith has made you well. Go in peace."

Luk 8:49 While Jesus was saying this, a messenger came from the official's house. "Your daughter has died," he told Jairus; "don't bother the Teacher any longer."

Luk 8:50 But Jesus heard it and said to Jairus, "Don't be afraid; only believe, and she will be well."

Luk 8:51 When he arrived at the house, he would not let anyone go in with him except Peter, John, and James, and the child's father and mother.

Luk 8:52 Everyone there was crying and mourning for the child. Jesus said, "Don't cry; the child is not dead—she is only sleeping!"

Luk 8:53 They all made fun of him, because they knew that she was dead.

Luk 8:54 But Jesus took her by the hand and called out, "Get up, child!"

Luk 8:55  Her life returned, and she got up at once, and Jesus ordered them to give her something to eat.

Luk 8:56  Her parents were astounded, but Jesus commanded them not to tell anyone what had happened.

**LUKAS 8**

[1]In die tyd wat nou gevolg het, het Jesus die land deurkruis van die een stad en dorp na die ander. Oral het Hy gepreek en die evangelie van die Koninkryk van God verkondig. Die twaalf was saam met Hom [2]en daarby 'n aantal vroue wat van bose geeste en siektes genees was. Daar was Maria, bekend as Magdalena, uit wie sewe bose geeste uitgegaan het, [3]en Johanna die vrou van Gusa, 'n hoë amptenaar van Herodes, en Susanna en baie ander. Hierdie vroue het uit eie middele vir Jesus en die twaalf gesorg. [4]Uit die verskillende dorpe het aanhoudend mense na Jesus toe gestroom, en toe 'n groot menigte saamgekom het, het Hy vir hulle 'n gelykenis vertel: [5]'n Saaier het uitgegaan om saad te saai. Met die saai het 'n deel op die pad geval, en dit is vertrap en die voëls het dit opgepik. [6]'n Ander deel het op 'n klipbank geval, en nadat dit opgekom het, het dit verdroog, omdat dit geen vogtigheid gehad het nie. [7]Nog 'n ander deel het tussen die onkruid geval, en die onkruid het daarmee saam gegroei en dit laat verstik. [8]Daar was ook 'n deel wat in goeie grond geval het, en dit het opgekom en 'n honderdvoudige oes gelewer. Toe Hy dit gesê het, roep Hy uit: Wie ore het en kan hoor, moet luister! [9]Sy dissipels het Hom gevra wat die betekenis van hierdie gelykenis is. [10]Hy het geantwoord: Aan julle is dit gegee om die geheime van die koninkryk van God te ken, maar vir die ander bly dit by gelykenisse sodat hulle kyk sonder om te sien en hoor sonder om te verstaan. [11]Die betekenis van die gelykenis is dit: Die saad is die woord van God. [12]Dié wat op die pad val, dui op mense wat die woord hoor, maar dan kom die duiwel en neem dit uit hulle harte weg sodat hulle nie tot geloof kom en gered word nie. [13]Dié wat op die klipbank val, dui op hulle wat die woord met blydskap aanneem wanneer hulle dit hoor, maar dit skiet nie wortel nie. Hulle geloof hou net 'n tydjie. Die oomblik dat dit op die proef gestel word, gee hulle moed op. [14]Die saad wat tussen die onkruid val, dui op dié wat die woord hoor, maar deur die sorge en die rykdom en die genietinge van die lewe word dit gaandeweg verstik, en dit skiet nie saad nie. [15]Die deel wat in goeie grond val, dui op dié wat die woord met 'n goeie en opregte hart hoor en dit bewaar en deur volharding vrug dra. [16]Niemand steek 'n lamp op en maak dit dan met iets toe of sit dit onder 'n bed nie. Inteendeel, hy sit dit op 'n staander sodat die mense wat binnekom, die lig kan sien. [17]Daar is niks geheim wat nie openbaar sal word nie, of weggesteek wat nie bekend sal word en aan die lig sal kom nie. [18]Pas dus op hoe julle luister, want wie het, vir hom sal daar nog meer gegee word, maar wie nie het nie, van hom sal ook wat hy dink dat hy het, weggevat word. [19]Die moeder en die broers van Jesus het na Hom toe gekom, maar vanweë die gedrang kon hulle nie tot by Hom kom nie.

[20]Iemand sê toe vir Hom: U moeder en u broers staan buite en wil met U praat. [21]Maar Jesus sê: My moeder en my broers is dié wat na die woord van God luister en daarvolgens handel. [22]Op 'n dag het Jesus en sy dissipels in 'n skuit geklim en Hy het vir hulle gesê: [23]Kom ons gaan na die oorkant van die meer toe. Hulle vaar toe weg, en terwyl hulle seil, raak Jesus aan die slaap. 'n Hewige stormwind het op die meer losgebars en die skuit het vol water begin word sodat hulle in lewensgevaar was. [24]Hulle gaan toe na Jesus toe en maak Hom wakker met die uitroep: Meneer, Meneer, ons vergaan! Toe staan Hy op en bestraf die wind en die golwe. [25]Hulle het bedaar, en daar het stilte gekom. Toe sê Jesus vir hulle: Waar is julle geloof dan? Maar hulle was verskrik en verbaas en het vir mekaar gesê: Wie is Hy tog? Hy gee bevele aan wind en water, en hulle is aan Hom gehoorsaam! [26]Daarna het hulle verder gevaar na die land van die Geraseners, wat reg teenoor Galilea lê. [27]Toe Jesus daar aan wal gaan, het 'n man van 'n dorp af Hom tegemoet gekom. Hy was van bose geeste besete en het 'n hele tyd al nie meer klere gedra nie en ook nie in 'n huis gebly nie, maar tussen grafte. [28]Toe hy Jesus sien, skreeu hy en val op sy knieë voor Hom neer terwyl hy hard uitroep: Wat het U met my te doen, Jesus, Seun van God die Allerhoogste? Ek smeek U, moet my nie pynig nie! [29]Dit het hy gesê omdat Jesus die onrein gees beveel het om uit die man uit te gaan. Dit was 'n bose gees wat hom al baiekeer beetgepak het. Al het hulle hom met hand- en voetboeie vasgemaak om hom in bedwang te hou, het hy die boeie uitmekaar geruk en is hy deur die bose gees die woestyn in gejaag. [30]Toe vra Jesus hom: Wat is jou naam? Legio, antwoord hy, want daar het baie bose geeste in hom ingevaar. [31]Hulle het Jesus gesmeek om hulle nie na die onderaardse diepte toe terug te stuur nie. [32]Daar het 'n hele trop varke teen die berg geloop. Die bose geeste het Jesus gesmeek om hulle toe te laat om in die varke in te vaar. Hy het hulle dit toegelaat, [33]en die bose geeste het uit die man uitgegaan en in die varke ingevaar. Die trop sit toe op loop teen die hang af, die see in, en hulle versuip. [34]Toe die wagters sien wat gebeur het, hardloop hulle weg en gaan vertel dit in die dorp en op die plase. [35]Die mense gaan kyk toe wat gebeur het. Hulle kom by Jesus en daar kry hulle die man uit wie die bose geeste uitgevaar het. Hy sit by die voete van Jesus, met klere aan en by sy volle verstand, en hulle het bang geword. [36]Maar dié wat dit gesien het, het vir hulle vertel hoe die besetene genees is. [37]Toe het al die inwoners van die gebied van die Geraseners vir Jesus gevra om van hulle af weg te gaan omdat hulle baie bang was. Hy het toe in die skuit geklim en teruggegaan. [38]Die man uit wie die bose geeste uitgevaar het, het Jesus gesmeek om by Hom te kan bly. Maar Jesus het hom weggestuur en gesê: [39]Gaan terug na jou huis toe en vertel alles wat God vir jou gedoen het. Hy het toe gegaan en die hele dorp

deur bekend gemaak wat Jesus vir hom gedoen het. [40]Toe Jesus van die oorkant af terugkom, het die mense Hom verwelkom, want almal was Hom te wagte. [41]Skielik kom daar 'n man aan. Dit was Jaïrus, 'n raadslid van die sinagoge. Hy het op sy knieë voor Jesus se voete geval en Hom gesmeek om na sy huis toe te kom, [42]want sy enigste dogter het op sterwe gelê. Sy was omtrent twaalf jaar oud. Op pad daarheen het die mense om Jesus saamgedrom. [43]Onder hulle was 'n vrou wat al twaalf jaar lank aan bloedvloeiing gely het. Sy het alles wat sy gehad het aan dokters uitgegee, maar niemand kon haar gesond maak nie. [44]Sy het nader gekom en van agter af aan die soom van sy klere geraak, en haar bloedvloeiing het onmiddellik opgehou. Jesus vra toe: [45]Wie het My aangeraak? Toe almal ontken dat dit hulle is, sê Petrus: Here, die mense dring tog rondom U saam en druk teen U. [46]Maar Jesus sê: Iemand het My aangeraak, want Ek het agtergekom dat daar krag van My uitgegaan het. [47]Toe die vrou sien Hy weet dit is sy, het sy van angs gebewe en voor Hom kom neerval. Daar voor al die mense vertel sy Hom toe waarom sy Hom aangeraak het en hoe sy onmiddellik gesond geword het. [48]Toe sê Hy: Dogter, jou geloof het jou gered. Gaan in vrede! [49]Terwyl Hy nog praat, kom daar iemand van die raadslid van die sinagoge se huis af om te sê: U dogter is al dood. Moenie nog ons Leermeester lastig val nie. [50]Maar Jesus het dit gehoor en sê vir hom: Moet jou nie ontstel nie Glo net, en sy sal gered word. [51]Toe Jesus by die huis kom, het Hy niemand toegelaat om saam met Hom in te gaan nie, behalwe Petrus, Johannes en Jakobus, en die kind se pa en ma. [52]Die mense daar het almal gehuil en oor haar rou bedryf. Maar Jesus sê: Moenie huil nie, want sy is nie dood nie, sy slaap net. [53]Hulle het Hom uitgelag, want hulle was seker dat sy dood is. [54]Maar Jesus het haar hand gevat en uitgeroep: Dogtertjie, staan op! [55]Haar lewe het teruggekom, en sy het onmiddellik opgestaan. Toe gee Jesus opdrag dat hulle vir haar iets te ete moet gee. [56]Haar ouers was stom van verbasing, en Jesus het hulle verbied om vir iemand te vertel wat gebeur het.

# Luke 9

**Jesus Sends Out the Twelve Apostles**

**Luk 9:1** Jesus called the twelve disciples together and gave them power and authority to drive out all demons and to cure diseases.

Luk 9:2 Then he sent them out to preach the Kingdom of God and to heal the sick,

Luk 9:3 after saying to them, "Take nothing with you for the trip: no walking stick, no beggar's bag, no food, no money, not even an extra shirt.

Luk 9:4 Wherever you are welcomed, stay in the same house until you leave that town;

Luk 9:5 wherever people don't welcome you, leave that town and shake the dust off your feet as a warning to them."

Luk 9:6 The disciples left and traveled through all the villages, preaching the Good News and healing people everywhere.

**Herod Is Perplexed by Jesus**

Luk 9:7  When Herod, the ruler of Galilee, heard about all the things that were happening, he was very confused, because some people were saying that John the Baptist had come back to life.

Luk 9:8  Others were saying that Elijah had appeared, and still others that one of the prophets of long ago had come back to life.

Luk 9:9  Herod said, "I had John's head cut off; but who is this man I hear these things about?" And he kept trying to see Jesus.

**Jesus Feeds the Five Thousand**

Luk 9:10 The apostles came back and told Jesus everything they had done. He took them with him, and they went off by themselves to a town named Bethsaida.

Luk 9:11 When the crowds heard about it, they followed him. He welcomed them, spoke to them about the Kingdom of God, and healed those who needed it.

Luk 9:12 When the sun was beginning to set, the twelve disciples came to him and said, "Send the people away so that they can go to the villages and farms around here and find food and lodging, because this is a lonely place."

Luk 9:13 But Jesus said to them, "You yourselves give them something to eat." They answered, "All we have are five loaves and two fish. Do you want us to go and buy food for this whole crowd?"

Luk 9:14 (There were about five thousand men there.) Jesus said to his disciples, "Make the people sit down in groups of about fifty each."

Luk 9:15 After the disciples had done so,

Luk 9:16 Jesus took the five loaves and two fish, looked up to heaven, thanked God for them, broke them, and gave them to the disciples to distribute to the people.

Luk 9:17 They all ate and had enough, and the disciples took up twelve baskets of what was left over.

**Peter Confesses Jesus as the Christ**

Luk 9:18 One day when Jesus was praying alone, the disciples came to him. "Who do the crowds say I am?" he asked them.

Luk 9:19 "Some say that you are John the Baptist," they answered. "Others say that you are Elijah, while others say that one of the prophets of long ago has come back to life."

Luk 9:20 "What about you?" he asked them. "Who do you say I am?" Peter answered, "You are God's Messiah."

**Jesus Foretells His Death**

Luk 9:21 Then Jesus gave them strict orders not to tell this to anyone.

Luk 9:22 He also told them, "The Son of Man must suffer much and be rejected by the elders, the chief priests, and the teachers of the Law. He will be put to death, but three days later he will be raised to life."

**Take Up Your Cross and Follow Jesus**

Luk 9:23 And he said to them all, "If you want to come with me, you must forget yourself, take up your cross every day, and follow me.

Luk 9:24 For if you want to save your own life, you will lose it, but if you lose your life for my sake, you will save it.

Luk 9:25 Will you gain anything if you win the whole world but are yourself lost or defeated? Of course not!

Luk 9:26 If you are ashamed of me and of my teaching, then the Son of Man will be ashamed of you when he comes in his glory and in the glory of the Father and of the holy angels.

Luk 9:27 I assure you that there are some here who will not die until they have seen the Kingdom of God."

**The Transfiguration**

Luk 9:28 About a week after he had said these things, Jesus took Peter, John, and James with him and went up a hill to pray.

Luk 9:29 While he was praying, his face changed its appearance, and his clothes became dazzling white.

Luk 9:30 Suddenly two men were there talking with him. They were Moses and Elijah,

Luk 9:31 who appeared in heavenly glory and talked with Jesus about the way in which he would soon fulfill God's purpose by dying in Jerusalem.

Luk 9:32 Peter and his companions were sound asleep, but they woke up and saw Jesus' glory and the two men who were standing with him.

Luk 9:33 As the men were leaving Jesus, Peter said to him, "Master, how good it is that we are here! We will make three tents, one for you, one for Moses, and one for Elijah." (He did not really know what he was saying.)

Luk 9:34 While he was still speaking, a cloud appeared and covered them with its shadow; and the disciples were afraid as the cloud came over them.

Luk 9:35 A voice said from the cloud, "This is my Son, whom I have chosen—listen to him!"

Luk 9:36 When the voice stopped, there was Jesus all alone. The disciples kept quiet about all this and told no one at that time anything they had seen.

**Jesus Heals a Boy with an Unclean Spirit**

Luk 9:37  The next day Jesus and the three disciples went down from the hill, and a large crowd met Jesus.

Luk 9:38  A man shouted from the crowd, "Teacher! I beg you, look at my son—my only son!

Luk 9:39  A spirit attacks him with a sudden shout and throws him into a fit, so that he foams at the mouth; it keeps on hurting him and will hardly let him go!

Luk 9:40  I begged your disciples to drive it out, but they couldn't."

Luk 9:41  Jesus answered, "How unbelieving and wrong you people are! How long must I stay with you? How long do I have to put up with you?" Then he said to the man, "Bring your son here."

Luk 9:42  As the boy was coming, the demon knocked him to the ground and threw him into a fit. Jesus gave a command to the evil spirit, healed the boy, and gave him back to his father.

**Jesus Again Foretells His Death**

Luk 9:43 All the people were amazed at the mighty power of God. The people were still marveling at everything Jesus was doing, when he said to his disciples,

Luk 9:44 "Don't forget what I am about to tell you! The Son of Man is going to be handed over to the power of human beings."

Luk 9:45 But the disciples did not know what this meant. It had been hidden from them so that they could not understand it, and they were afraid to ask him about the matter.

**Who Is the Greatest?**

Luk 9:46 An argument broke out among the disciples as to which one of them was the greatest.

Luk 9:47 Jesus knew what they were thinking, so he took a child, stood him by his side,

Luk 9:48 and said to them, "Whoever welcomes this child in my name, welcomes me; and whoever welcomes me, also welcomes the one who sent me. For the one who is least among you all is the greatest."

**Anyone Not Against Us Is For Us**

Luk 9:49 John spoke up, "Master, we saw a man driving out demons in your name, and we told him to stop, because he doesn't belong to our group."

Luk 9:50 "Do not try to stop him," Jesus said to him and to the other disciples, "because whoever is not against you is for you."

**A Samaritan Village Rejects Jesus**

Luk 9:51 As the time drew near when Jesus would be taken up to heaven, he made up his mind and set out on his way to Jerusalem.

Luk 9:52 He sent messengers ahead of him, who went into a village in Samaria to get everything ready for him.

Luk 9:53 But the people there would not receive him, because it was clear that he was on his way to Jerusalem.

Luk 9:54 When the disciples James and John saw this, they said, "Lord, do you want us to call fire down from heaven to destroy them?"

Luk 9:55 Jesus turned and rebuked them.

Luk 9:56 Then Jesus and his disciples went on to another village.

**The Cost of Following Jesus**

Luk 9:57 As they went on their way, a man said to Jesus, "I will follow you wherever you go."

Luk 9:58 Jesus said to him, "Foxes have holes, and birds have nests, but the Son of Man has no place to lie down and rest."

Luk 9:59 He said to another man, "Follow me." But that man said, "Sir, first let me go back and bury my father."

Luk 9:60 Jesus answered, "Let the dead bury their own dead. You go and proclaim the Kingdom of God."

Luk 9:61 Someone else said, "I will follow you, sir; but first let me go and say good-bye to my family."

Luk 9:62 Jesus said to him, "Anyone who starts to plow and then keeps looking back is of no use for the Kingdom of God."

## LUKAS 9

1Jesus het die twaalf bymekaargeroep en aan hulle mag en gesag gegee om alle bose geeste uit te dryf en siektes te genees. 2Toe het Hy hulle uitgestuur om die koninkryk van God te verkondig en die siekes gesond te maak. 3Hy het vir hulle gesê: Moet niks vir die pad saamvat nie, nie 'n kierie of 'n reissak of brood of geld of nog 'n kledingstuk nie. 4En as julle in 'n huis tuis gaan, bly dan in dieselfde huis totdat julle die reis voortsit. 5As daar mense is wat julle nie wil ontvang nie, moet julle van so 'n plek af weggaan en die stof van julle voete afskud as aanklag teen hulle. 6Hulle het toe vertrek en van die een dorp na die ander gegaan om oral die evangelie te verkondig en siekes gesond te maak. 7Herodes, die heerser, het gehoor van al die dinge wat gebeur, en hy was in die war omdat party mense gesê het: Johannes is uit die dood opgewek; 8party: Elia het verskyn, en ander: Een van die profete van die ou tyd het opgestaan. 9Maar Herodes het gesê: Johannes het ek self laat onthoof. Maar wie is hierdie man van wie ek sulke dinge hoor? En hy het geprobeer om Hom te sien te kry. 10Toe die apostels terugkom, het hulle Jesus alles vertel wat hulle gedoen het. Daarna het Hy hulle saamgeneem in die rigting van die dorp Betsaida waar hulle alleen kon wees. 11Maar die mense het dit te wete gekom en agter Hom aan gegaan. Hy het hulle verwelkom en met hulle gepraat oor die koninkryk van God, en dié wat genesing nodig gehad het, het Hy gesond gemaak. 12Toe die son begin sak, kom die twaalf na Hom toe en sê: Stuur die mense weg dat hulle by die dorpe en plase in die omtrek slaapplek en kos kan gaan soek, want ons is hier op 'n verlate plek. 13Gee julle vir hulle iets om te eet, sê Hy toe vir hulle. Maar hulle antwoord: Ons het hier niks meer as vyf brode en twee visse nie. Of moet ons self vir hierdie klomp mense gaan kos koop? 14Net die mans bymekaar was al omtrent vyf duisend. Toe sê Jesus vir sy dissipels: Laat die mense in groepe van sowat vyftig gaan sit om te eet. 15Hulle het toe so gemaak en almal laat regsit. 16Daarna het Hy die vyf brode en die twee visse geneem, na die hemel opgekyk en die seën gevra. Toe breek Hy dit en gee dit vir die dissipels om aan die mense voor te sit. 17Almal het geëet en genoeg gekry. Wat oorgebly het, het hulle bymekaargemaak, twaalf mandjies vol. 18Op 'n keer terwyl Jesus eenkant besig was om te bid, het sy dissipels by Hom saamgekom. Toe vra Hy hulle: Wie, sê die mense, is Ek? 19Hulle antwoord: Johannes die Doper; party sê weer: Elia, en party: 'n profeet van die ou tyd het opgestaan. 20Maar julle, het Hy gevra, wie, sê julle, is Ek? Toe antwoord Petrus: Die Gesalfde van God. 21Jesus het hulle uitdruklik belet om dit vir ander mense te vertel, 22want, het Hy gesê, die Seun van die mens moet baie ly, deur die familiehoofde, priesterhoofde en skrifgeleerdes verwerp word, en Hy

moet doodgemaak word, en op die derde dag opgewek word. 23Toe het Hy vir almal gesê: As iemand agter My aan wil kom, moet hy homself verloën, elke dag sy kruis opneem en My volg, 24want elkeen wat sy lewe wil behou, sal dit verloor, maar elkeen wat sy lewe om my ontwil verloor, sal dit behou. 25Wat help dit 'n mens as hy die hele wêreld as wins verkry, maar homself verloor of te gronde gaan? 26Elkeen wat hom vir My en my woorde skaam, vir hom sal die Seun van die mens Hom skaam wanneer Hy kom, beklee met sy heerlikheid en die heerlikheid van die Vader en van die heilige engele. 27Ek sê vir julle die waarheid: Daar is party van dié wat hier staan wat beslis nie sal sterf voordat hulle die koninkryk van God gesien het nie. 28Omtrent ag dae nadat Jesus hierdie woorde gesê het, het Hy vir Petrus en Johannes en Jakobus saamgeneem die berg op om te gaan bid. 29Terwyl Hy bid, het die voorkoms van sy gesig anders geword en sy klere skitterend wit. 30Skielik was daar twee manne wat met Hom praat. Dit was Moses en Elia. 31Hulle het in hemelse glans verskyn en met Hom gepraat oor sy uittog wat Hy in Jerusalem sou voltooi. 32Petrus en die ander het intussen vas aan die slaap geraak, en toe hulle wakker word, sien hulle die hemelse glans van Jesus en ook die twee manne wat by Hom staan. 33Toe die manne aanstaltes maak om van Hom af weg te gaan, sê Petrus vir Jesus: Here, dit is goed dat ons hier is. Laat ons drie hutte bou: een vir U, een vir Moses en een vir Elia. Hy het nie geweet wat hy sê nie. 34Terwyl hy nog praat, kom daar 'n wolk en gooi sy skaduwee oor hulle, en toe die wolk hulle insluit, het die dissipels bang geword. 35Daar kom toe 'n stem uit die wolk wat sê: Dit is my Seun wat Ek uitverkies het. Luister na Hom. 36Toe die stem praat, merk hulle dat Jesus alleen daar is. Hulle het hieroor stilgebly en in daardie tyd vir niemand anders enigiets vertel van wat hulle gesien het nie. 37Die volgende dag, toe hulle die berg afkom, het 'n groot klomp mense Jesus tegemoet gekom. 38Meteens roep daar 'n man uit die skare: Meneer, ek smeek U, kyk bietjie na my seun. Hy is my enigste kind. 39'n Gees pak hom onverwags beet, dan gaan hy skielik aan die skreeu en hy kry stuiptrekkings en ook skuim om die mond. Die gees hou aan om hom te verniel en laat hom nie maklik weer los nie. 40Ek het u dissipels gesmeek om die gees uit te dryf, maar hulle kon nie. 41Toe antwoord Jesus: Ongelowige en ontaarde geslag! Hoe lank moet Ek nog by julle wees en julle verdra? Bring jou seun hier. 42Terwyl die seun nog aankom, gooi die bose gees hom op die grond neer en laat hom hewige stuiptrekkings kry. Maar Jesus het die onrein gees skerp aangespreek, die kind gesond gemaak en hom aan sy pa teruggegee. 43Almal was verslae oor die grootheid van God. 44Terwyl almal verbaas was oor alles wat Jesus gedoen het, sê Hy vir sy dissipels: Wat julle betref, hou hierdie woorde goed in gedagte: Die Seun van die

mens gaan in die hande van mense oorgelewer word. 45Maar hulle het hierdie uitspraak nie verstaan nie. Die betekenis daarvan was vir hulle bedek sodat hulle dit nie kon begryp nie, maar hulle was te bang om Jesus daaroor uit te vra. 46Daar het 'n stryery onder hulle ontstaan oor wie van hulle die belangrikste is. 47Jesus het geweet met watter gedagtes hulle besig was, en Hy trek 'n kindjie nader om langs Hom te kom staan. 48Toe sê Hy vir hulle: Elkeen wat hierdie kindjie in my Naam ontvang, ontvang My, en elkeen wat My ontvang, ontvang Hom wat My gestuur het. Wie die minste onder julle almal is, hy is groot. 49Toe sê Johannes: Here, ons het iemand gesien wat in u Naam bose geeste uitdryf, en ons het hom probeer keer omdat hy U nie saam met ons volg nie. 50Maar Jesus sê vir hom: Moet hom nie keer nie, want wie nie teen julle is nie, is vír julle. 51Toe die tyd nader kom dat Jesus in die hemel opgeneem sou word, het Hy vasbeslote die reis na Jerusalem begin 52en boodskappers voor Hom uit gestuur. Hulle het vertrek en in 'n dorp van die Samaritane gekom om daar vir Hom verblyf te reël. 53Maar die inwoners wou Hom nie ontvang nie, omdat Hy na Jerusalem toe op pad was. 54Toe die twee dissipels, Jakobus en Johannes, dit sien, sê hulle: Here, wil U hê ons moet vuur uit die hemel afroep om hulle te verteer? 55Maar Hy het omgedraai en hulle skerp tereggewys.56Daarna het hulle die reis voortgesit na 'n ander dorp toe. 57Terwyl hulle op pad was, sê iemand vir Hom: Ek sal U volg waar U ook al gaan. 58Toe sê Jesus vir hom: Jakkalse het gate en voëls het neste, maar die Seun van die mens het nie eens 'n rusplek vir sy kop nie. 59Aan 'n ander een sê Hy: Volg My. Maar hy antwoord: Here, laat my toe om eers terug te gaan om my pa te begrawe. 60Toe sê Jesus vir hom: Laat die dooies hulle eie dooies begrawe, maar gaan verkondig jy die koninkryk van God. 61Nog een het gesê: Ek sal U volg, Here, maar laat my toe om eers my familie by die huis te gaan groet. 62Toe sê Jesus: Iemand wat die hand aan die ploeg slaan en aanhou omkyk na wat agter is, is nie geskik vir die koninkryk van God nie.

# Luke 10

**Jesus Sends Out the Seventy-Two**

**Luk 10:1** After this the Lord chose another seventy-two men and sent them out two by two, to go ahead of him to every town and place where he himself was about to go.

Luk 10:2 He said to them, "There is a large harvest, but few workers to gather it in. Pray to the owner of the harvest that he will send out workers to gather in his harvest.

Luk 10:3 Go! I am sending you like lambs among wolves.

Luk 10:4 Don't take a purse or a beggar's bag or shoes; don't stop to greet anyone on the road.

Luk 10:5 Whenever you go into a house, first say, 'Peace be with this house.'

Luk 10:6 If someone who is peace-loving lives there, let your greeting of peace remain on that person; if not, take back your greeting of peace.

Luk 10:7 Stay in that same house, eating and drinking whatever they offer you, for workers should be given their pay. Don't move around from one house to another.

Luk 10:8 Whenever you go into a town and are made welcome, eat what is set before you,

Luk 10:9 heal the sick in that town, and say to the people there, 'The Kingdom of God has come near you.'

Luk 10:10 But whenever you go into a town and are not welcomed, go out in the streets and say,

Luk 10:11 'Even the dust from your town that sticks to our feet we wipe off against you. But remember that the Kingdom of God has come near you!'

Luk 10:12 I assure you that on the Judgment Day God will show more mercy to Sodom than to that town!

**Woe to Unrepentant Cities**

Luk 10:13 "How terrible it will be for you, Chorazin! How terrible for you too, Bethsaida! If the miracles which were performed in you had been performed in Tyre and Sidon, the people there would have long ago sat down, put on sackcloth, and sprinkled ashes on themselves, to show that they had turned from their sins!

Luk 10:14 God will show more mercy on the Judgment Day to Tyre and Sidon than to you.

Luk 10:15 And as for you, Capernaum! Did you want to lift yourself up to heaven? You will be thrown down to hell!"

Luk 10:16 Jesus said to his disciples, "Whoever listens to you listens to me; whoever rejects you rejects me; and whoever rejects me rejects the one who sent me."

**The Return of the Seventy-Two**

Luk 10:17 The seventy-two men came back in great joy. "Lord," they said, "even the demons obeyed us when we gave them a command in your name!"

Luk 10:18 Jesus answered them, "I saw Satan fall like lightning from heaven.

Luk 10:19 Listen! I have given you authority, so that you can walk on snakes and scorpions and overcome all the power of the Enemy, and nothing will hurt you.

Luk 10:20 But don't be glad because the evil spirits obey you; rather be glad because your names are written in heaven."

**Jesus Rejoices in the Father's Will**

Luk 10:21 At that time Jesus was filled with joy by the Holy Spirit and said, "Father, Lord of heaven and earth! I thank you because you have shown to the unlearned what you have hidden from the wise and learned. Yes, Father, this was how you were pleased to have it happen.

Luk 10:22 "My Father has given me all things. No one knows who the Son is except the Father, and no one knows who the Father is except the Son and those to whom the Son chooses to reveal him."

Luk 10:23 Then Jesus turned to the disciples and said to them privately, "How fortunate you are to see the things you see!

Luk 10:24 I tell you that many prophets and kings wanted to see what you see, but they could not, and to hear what you hear, but they did not."

**The Parable of the Good Samaritan**

Luk 10:25 A teacher of the Law came up and tried to trap Jesus. "Teacher," he asked, "what must I do to receive eternal life?"

Luk 10:26 Jesus answered him, "What do the Scriptures say? How do you interpret them?"

Luk 10:27 The man answered, " 'Love the Lord your God with all your heart, with all your soul, with all your strength, and with all your mind'; and 'Love your neighbor as you love yourself.' "

Luk 10:28 "You are right," Jesus replied; "do this and you will live."

Luk 10:29 But the teacher of the Law wanted to justify himself, so he asked Jesus, "Who is my neighbor?"

Luk 10:30 Jesus answered, "There was once a man who was going down from Jerusalem to Jericho when robbers attacked him, stripped him, and beat him up, leaving him half dead.

Luk 10:31 It so happened that a priest was going down that road; but when he saw the man, he walked on by on the other side.

Luk 10:32 In the same way a Levite also came there, went over and looked at the man, and then walked on by on the other side.

Luk 10:33 But a Samaritan who was traveling that way came upon the man, and when he saw him, his heart was filled with pity.

Luk 10:34 He went over to him, poured oil and wine on his wounds and bandaged them; then he put the man on his own animal and took him to an inn, where he took care of him.

Luk 10:35 The next day he took out two silver coins and gave them to the innkeeper. 'Take care of him,' he told the innkeeper, 'and when I come back this way, I will pay you whatever else you spend on him.' "

Luk 10:36 And Jesus concluded, "In your opinion, which one of these three acted like a neighbor toward the man attacked by the robbers?"

Luk 10:37 The teacher of the Law answered, "The one who was kind to him." Jesus replied, "You go, then, and do the same."

**Martha and Mary**

Luk 10:38  As Jesus and his disciples went on their way, he came to a village where a woman named Martha welcomed him in her home.

Luk 10:39  She had a sister named Mary, who sat down at the feet of the Lord and listened to his teaching.

Luk 10:40  Martha was upset over all the work she had to do, so she came and said, "Lord, don't you care that my sister has left me to do all the work by myself ? Tell her to come and help me!"

Luk 10:41  The Lord answered her, "Martha, Martha! You are worried and troubled over so many things,

Luk 10:42  but just one is needed. Mary has chosen the right thing, and it will not be taken away from her."

**LUKAS 10**

1Daarna het die Here twee en sewentig ander aangewys en hulle twee-twee voor Hom uit gestuur na elke dorp en plek waarheen Hy van plan was om te gaan. 2Hy het vir hulle gesê: Die oes is groot, maar die arbeiders min. Bid dan die Here aan wie die oes behoort, om arbeiders uit te stuur vir sy oes. 3Gaan nou! Maar onthou: Ek stuur julle soos lammers tussen wolwe in. 4Moenie 'n beurs of 'n reissak of skoene saamdra nie, en moenie langs die pad met groetery tyd verkwis nie. 5As julle in 'n huis kom, moet julle eerste woorde wees: Vrede vir hierdie huis.' 6As daar iemand woon vir wie die vrede bestem is, sal die vrede op hom bly; so nie, sal dit na julle toe terugkom. 7Moenie van een huis na die ander trek nie, maar bly in dieselfde huis, eet en drink wat hulle voorhande het, want die arbeider is geregtig op sy loon. 8As julle in 'n dorp kom en hulle ontvang julle, eet dan wat hulle vir julle voorsit. 9Maak die siekes daar gesond en sê vir die mense: Vir julle is die koninkryk van God baie naby!' 10Maar as julle in 'n dorp kom en hulle ontvang julle nie, gaan dan uit in sy strate en sê: 11Selfs julle dorp se stof wat aan ons voete sit, vee ons af as aanklag teen julle. Maar dit moet julle weet: die koninkryk van God is baie naby.' 12Ek sê vir julle: Vir die mense van Sodom sal dit op dié dag draagliker wees as vir daardie dorp. 13Ellende wag vir jou, Gorasin! Ellende wag vir jou, Betsaida! As in Tirus en Sidon die wonderdade plaasgevind het wat in julle plaasgevind het, sou hulle lankal in sak en as gesit en hulle bekeer het. 14Maar vir Tirus en Sidon sal dit in die oordeel draagliker wees as vir julle. 15En jy, Kapernaum, dink jy jý sal tot die hemel toe verhoog word? Nee, jy sal tot in die doderyk afdaal! 16Wie na julle luister, luister na My; wie vir julle verwerp, verwerp My; en wie My verwerp, verwerp Hom wat My gestuur het. 17Die twee en sewentig het vol blydskap teruggekom en gesê: Here, selfs die bose geeste onderwerp hulle aan ons by die hoor van u Naam. 18Toe sê Hy vir hulle: Ek het die Satan soos 'n weerligstraal uit die hemel sien val. 19Kyk, Ek het aan julle die mag gegee om op slange en skerpioene te trap en om die vyand met al sy geweld te oorwin, sonder dat iets julle enige leed aandoen. 20En tog moet julle nie bly wees net omdat die geeste hulle aan julle onderwerp nie, maar wees veral bly omdat julle name in die hemel opgeskryf is. 21By daardie selfde geleentheid het Jesus deur die Heilige Gees dit uitgejubel: Ek prys U, Vader, Here van hemel en aarde, dat U hierdie dinge vir slim en geleerde mense verberg het en dit aan eenvoudiges bekend gemaak het. Ja, Vader, so was dit u genadige bedoeling. 22My Vader het alles aan My toevertrou. Niemand weet wie die Seun is nie behalwe die Vader, en wie die Vader is nie behalwe die Seun en elkeen aan wie die Seun dit wil bekend maak. 23Toe draai Jesus Hom na sy dissipels

afsonderlik en sê vir hulle: Hoe bevoorreg is die oë wat sien wat julle sien, [24]want Ek sê vir julle: Baie profete en konings het daarna verlang om te sien wat julle nou sien, en hulle het dit nie gesien nie; en om te hoor wat julle nou hoor, en hulle het dit nie gehoor nie. [25]Daar was 'n wetgeleerde wat aan Jesus 'n strikvraag wou stel. Hy staan toe op en vra: Meneer, wat moet ek doen om die ewige lewe te verkry? [26]Jesus sê vir hom: Wat staan in die wet van Moses geskrywe? Wat lees jy daar? [27]Hy antwoord: Jy moet die Here jou God liefhê met jou hele hart en met jou hele siel en met al jou krag en met jou hele verstand, en jou naaste soos jouself.[28]Jy het reg geantwoord, sê Jesus vir hom. Doen dit en jy sal die lewe verkry. [29]Maar die wetgeleerde wou homself handhaaf en vra vir Jesus: En wie is my naaste? [30]Jesus gaan toe nader daarop in deur te sê: Toe 'n man eenmaal op pad was van Jerusalem af na Jerigo toe, het rowers hom aangeval. Hulle het hom kaal uitgetrek en hom geslaan dat hy halfdood bly lê, en toe padgegee. [31]Dit gebeur toe dat daar 'n priester met daardie pad langs kom, en toe hy hom sien, gaan hy ver langs verby. [32]Net so het daar ook 'n Leviet by die plek gekom, en toe hy hom sien, gaan hy ook ver langs verby. [33]Maar 'n Samaritaan wat op reis was, het op hom afgekom, en toe hy hom sien, het hy hom innig jammer gekry. [34]Hy het na hom toe gegaan, sy wonde met olie en wyn behandel en hulle verbind. Toe het hy hom op sy rydier gehelp en hom na 'n herberg toe geneem en hom daar verder versorg. [35]Die volgende dag haal hy twee muntstukke uit en gee dit aan die eienaar van die herberg en sê: Sorg vir hom, en as jy meer onkoste met hom het, sal ek jou betaal wanneer ek hierlangs terugkom.' [36]Wie van hierdie drie is volgens jou die naaste van hom wat onder die rowers verval het? [37]Die wetgeleerde antwoord: Die man wat aan hom medelye bewys het. Toe sê Jesus vir hom: Gaan maak jy ook so. [38]Op hulle reis het Jesus in 'n dorp gekom waar 'n vrou, Marta, Hom as gas ontvang het. [39]Sy het 'n suster gehad, Maria, wat aan die voete van die Here gaan sit en na sy woorde geluister het. [40]Maar Marta was baie bedrywig om alles klaar te maak. Sy kom toe daar staan en sê: Here, hinder dit U nie dat my suster my alleen laat bedien nie? Sê sy moet my kom help! [41]Maar die Here antwoord haar: Marta, Marta, jy is besorg en bekommerd oor baie dinge, [42]maar net een ding is nodig. Maria het die beste deel gekies, en dit sal nie van haar weggeneem word nie.

# Luke 11

**The Lord's Prayer**

**Luk 11:1** One day Jesus was praying in a certain place. When he had finished, one of his disciples said to him, "Lord, teach us to pray, just as John taught his disciples."

Luk 11:2 Jesus said to them, "When you pray, say this: 'Father: May your holy name be honored; may your Kingdom come.

Luk 11:3 Give us day by day the food we need.

Luk 11:4 Forgive us our sins, for we forgive everyone who does us wrong. And do not bring us to hard testing.' "

Luk 11:5 And Jesus said to his disciples, "Suppose one of you should go to a friend's house at midnight and say, 'Friend, let me borrow three loaves of bread.

Luk 11:6 A friend of mine who is on a trip has just come to my house, and I don't have any food for him!'

Luk 11:7 And suppose your friend should answer from inside, 'Don't bother me! The door is already locked, and my children and I are in bed. I can't get up and give you anything.'

Luk 11:8 Well, what then? I tell you that even if he will not get up and give you the bread because you are his friend, yet he will get up and give you everything you need because you are not ashamed to keep on asking.

Luk 11:9 And so I say to you: Ask, and you will receive; seek, and you will find; knock, and the door will be opened to you.

Luk 11:10 For those who ask will receive, and those who seek will find, and the door will be opened to anyone who knocks.

Luk 11:11 Would any of you who are fathers give your son a snake when he asks for fish?

Luk 11:12 Or would you give him a scorpion when he asks for an egg?

Luk 11:13 As bad as you are, you know how to give good things to your children. How much more, then, will the Father in heaven give the Holy Spirit to those who ask him!"

**Jesus and Beelzebul**

Luk 11:14  Jesus was driving out a demon that could not talk; and when the demon went out, the man began to talk. The crowds were amazed,

Luk 11:15  but some of the people said, "It is Beelzebul, the chief of the demons, who gives him the power to drive them out."

Luk 11:16  Others wanted to trap Jesus, so they asked him to perform a miracle to show that God approved of him.

Luk 11:17  But Jesus knew what they were thinking, so he said to them, "Any country that divides itself into groups which fight each other will not last very long; a family divided against itself falls apart.

Luk 11:18  So if Satan's kingdom has groups fighting each other, how can it last? You say that I drive out demons because Beelzebul gives me the power to do so.

Luk 11:19  If this is how I drive them out, how do your followers drive them out? Your own followers prove that you are wrong!

Luk 11:20  No, it is rather by means of God's power that I drive out demons, and this proves that the Kingdom of God has already come to you.

Luk 11:21  "When a strong man, with all his weapons ready, guards his own house, all his belongings are safe.

Luk 11:22  But when a stronger man attacks him and defeats him, he carries away all the weapons the owner was depending on and divides up what he stole.

Luk 11:23  "Anyone who is not for me is really against me; anyone who does not help me gather is really scattering.

**Return of an Unclean Spirit**

Luk 11:24 "When an evil spirit goes out of a person, it travels over dry country looking for a place to rest. If it can't find one, it says to itself, 'I will go back to my house.'

Luk 11:25 So it goes back and finds the house clean and all fixed up.

Luk 11:26 Then it goes out and brings seven other spirits even worse than itself, and they come and live there. So when it is all over, that person is in worse shape than at the beginning."

**True Blessedness**

Luk 11:27  When Jesus had said this, a woman spoke up from the crowd and said to him, "How happy is the woman who bore you and nursed you!"

Luk 11:28  But Jesus answered, "Rather, how happy are those who hear the word of God and obey it!"

**The Sign of Jonah**

Luk 11:29 As the people crowded around Jesus, he went on to say, "How evil are the people of this day! They ask for a miracle, but none will be given them except the miracle of Jonah.

Luk 11:30 In the same way that the prophet Jonah was a sign for the people of Nineveh, so the Son of Man will be a sign for the people of this day.

Luk 11:31 On the Judgment Day the Queen of Sheba will stand up and accuse the people of today, because she traveled all the way from her country to listen to King Solomon's wise teaching; and there is something here, I tell you, greater than Solomon.

Luk 11:32 On the Judgment Day the people of Nineveh will stand up and accuse you, because they turned from their sins when they heard Jonah preach; and I assure you that there is something here greater than Jonah!

**The Light in You**

Luk 11:33 "No one lights a lamp and then hides it or puts it under a bowl; instead, it is put on the lampstand, so that people may see the light as they come in.

Luk 11:34 Your eyes are like a lamp for the body. When your eyes are sound, your whole body is full of light; but when your eyes are no good, your whole body will be in darkness.

Luk 11:35 Make certain, then, that the light in you is not darkness.

Luk 11:36 If your whole body is full of light, with no part of it in darkness, it will be bright all over, as when a lamp shines on you with its brightness."

**Woes to the Pharisees and Lawyers**

Luk 11:37  When Jesus finished speaking, a Pharisee invited him to eat with him; so he went in and sat down to eat.

Luk 11:38  The Pharisee was surprised when he noticed that Jesus had not washed before eating.

Luk 11:39  So the Lord said to him, "Now then, you Pharisees clean the outside of your cup and plate, but inside you are full of violence and evil.

Luk 11:40  Fools! Did not God, who made the outside, also make the inside?

Luk 11:41  But give what is in your cups and plates to the poor, and everything will be ritually clean for you.

Luk 11:42  "How terrible for you Pharisees! You give to God one tenth of the seasoning herbs, such as mint and rue and all the other herbs, but you neglect justice and love for God. These you should practice, without neglecting the others.

Luk 11:43  "How terrible for you Pharisees! You love the reserved seats in the synagogues and to be greeted with respect in the marketplaces.

Luk 11:44  How terrible for you! You are like unmarked graves which people walk on without knowing it."

Luk 11:45  One of the teachers of the Law said to him, "Teacher, when you say this, you insult us too!"

Luk 11:46  Jesus answered, "How terrible also for you teachers of the Law! You put onto people's backs loads which are hard to carry, but you yourselves will not stretch out a finger to help them carry those loads.

Luk 11:47  How terrible for you! You make fine tombs for the prophets—the very prophets your ancestors murdered.

Luk 11:48  You yourselves admit, then, that you approve of what your ancestors did; they murdered the prophets, and you build their tombs.

Luk 11:49  For this reason the Wisdom of God said, 'I will send them prophets and messengers; they will kill some of them and persecute others.'

Luk 11:50  So the people of this time will be punished for the murder of all the prophets killed since the creation of the world,

Luk 11:51  from the murder of Abel to the murder of Zechariah, who was killed between the altar and the Holy Place. Yes, I tell you, the

# LUKAS 15

1Die tollenaars en sondaars het almal die gewoonte gehad om na Jesus te kom luister. 2Hierteen het die Fariseërs en die skrifgeleerdes beswaar gemaak en gesê: Hierdie man ontvang sondaars en eet selfs saam met hulle. 3Toe vertel Jesus vir hulle hierdie gelykenis: 4Sê nou een van julle het honderd skape en een van hulle raak weg. Wat doen hy dan? Hy laat die nege en negentig in die veld staan en gaan agter die een aan wat weg is, totdat hy hom kry. 5En as hy hom kry, is hy bly en tel hom op sy skouers. 6As hy by die huis kom, roep hy sy vriende en bure bymekaar en sê vir hulle: Wees saam met my bly, want ek het my skaap wat weg was, weer gekry.' 7Ek sê vir julle: Net so sal daar ook in die hemel blydskap wees oor een sondaar wat hom bekeer, eerder as oor nege en negentig mense wat reg doen en nie bekering nodig het nie. 8Of watter vrou wat tien silwermuntstukke het en een raak weg, steek nie 'n lamp op en vee die huis uit en soek sorgvuldig totdat sy dit kry nie? 9En as sy dit kry, roep sy haar vriendinne en buurvroue bymekaar en sê: Wees saam met my bly, want ek het my geld wat weggeraak het, weer gekry.' 10Ek sê vir julle: Net so is daar blydskap onder die engele van God oor een sondaar wat hom bekeer. 11Verder het Jesus gesê: Daar was 'n man wat twee seuns gehad het. 12Die jongste het vir sy pa gesê: Pa, gee my die deel van die besittings wat my toekom.' Hy het toe die goed tussen hulle verdeel. 13Nie lank daarna nie het die jongste seun alles tot geld gemaak en van die ouerhuis af na 'n ver land toe vertrek. Daar het hy sy geld verkwis deur losbandig te lewe. 14Nadat hy alles deurgebring het, het daar 'n kwaai hongersnood in daardie land gekom, en ook hy het begin gebrek ly. 15Hy het toe sommer by een van die mense van daardie land gaan bly, en dié het hom na sy plaas toe gestuur om varke op te pas. 16Daar het hy gewens hy kon sy honger stil met die peule wat die varke eet, maar niemand het hom daarvan gegee nie. 17Toe kom hy tot inkeer en sê: My pa het wie weet hoeveel dagloners, en hulle het almal oorgenoeg kos, en hier vergaan ek van die honger. 18Ek sal dadelik na my pa toe teruggaan en vir hom sê: Pa, ek het teen God en teen Pa gesondig! 19Ek is nie meer werd om Pa se seun genoem te word nie. Behandel my soos een van Pa se dagloners.' 20En hy het sonder versuim na sy pa toe teruggegaan. Toe hy nog ver aankom, het sy pa hom al gesien en hom innig jammer gekry. Hy hardloop hom tegemoet, omhels hom en soen hom. 21Toe sê die seun vir hom: Pa, ek het teen God en teen Pa gesondig. Ek is nie meer werd om Pa se seun genoem te word nie.'22Maar sy pa roep sy werksmense: Maak gou! Bring klere, die beste, en trek dit vir hom aan; sit vir hom 'n ring aan sy vinger en trek vir hom skoene aan! 23En bring die vetgemaakte kalf, slag hom, en laat ons eet en feesvier! 24Hierdie

seun van my was dood, en hy lewe weer; hy was verlore, en ek het hom teruggekry.' Toe het hulle begin feesvier. 25Sy oudste seun was nog in die veld. Toe hy terugkom en naby die huis was, hoor hy die musiek en die singery. 26Hy roep toe een van die bediendes nader en vra hom wat aan die gang is. 27Die bediende antwoord: U broer het gekom, en u pa het die vetgemaakte kalf geslag omdat hy hom behoue en gesond teruggekry het.' 28Toe het die oudste seun kwaad geword en hy wou nie in die huis ingaan nie. Sy pa gaan toe uit en praat mooi met hom; 29maar hy antwoord: Kyk, al die jare werk ek soos 'n slaaf vir Pa. Nog nooit het ek 'n opdrag van Pa verontagsaam nie, en vir my het Pa nog nooit eers 'n bokkie gegee sodat ek saam met my vriende kan feesvier nie. 30Maar nou dat hierdie seun van Pa, wat Pa se goed met prostitute deurgebring het, terugkom, het Pa vir hom die vetgemaakte kalf geslag!' 31Toe sê die pa vir hom: Kind, jy is altyd by my, en alles wat ek het, is ook joune. 32Maar ons kan tog nie anders as om fees te vier en bly te wees nie, want hierdie broer van jou was dood, en hy lewe weer; hy was verlore, en ons het hom teruggekry.'

# Luke 16

**The Parable of the Dishonest Manager**

**Luk 16:1** Jesus said to his disciples, "There was once a rich man who had a servant who managed his property. The rich man was told that the manager was wasting his master's money,

Luk 16:2 so he called him in and said, 'What is this I hear about you? Turn in a complete account of your handling of my property, because you cannot be my manager any longer.'

Luk 16:3 The servant said to himself, 'My master is going to dismiss me from my job. What shall I do? I am not strong enough to dig ditches, and I am ashamed to beg.

Luk 16:4 Now I know what I will do! Then when my job is gone, I shall have friends who will welcome me in their homes.'

Luk 16:5 So he called in all the people who were in debt to his master. He asked the first one, 'How much do you owe my master?'

Luk 16:6 'One hundred barrels of olive oil,' he answered. 'Here is your account,' the manager told him; 'sit down and write fifty.'

Luk 16:7 Then he asked another one, 'And you—how much do you owe?' 'A thousand bushels of wheat,' he answered. 'Here is your account,' the manager told him; 'write eight hundred.'

Luk 16:8 As a result the master of this dishonest manager praised him for doing such a shrewd thing; because the people of this world are much more shrewd in handling their affairs than the people who belong to the light."

Luk 16:9 And Jesus went on to say, "And so I tell you: make friends for yourselves with worldly wealth, so that when it gives out, you will be welcomed in the eternal home.

Luk 16:10 Whoever is faithful in small matters will be faithful in large ones; whoever is dishonest in small matters will be dishonest in large ones.

Luk 16:11 If, then, you have not been faithful in handling worldly wealth, how can you be trusted with true wealth?

Luk 16:12 And if you have not been faithful with what belongs to someone else, who will give you what belongs to you?

Luk 16:13 "No servant can be the slave of two masters; such a slave will hate one and love the other or will be loyal to one and despise the other. You cannot serve both God and money."

**The Law and the Kingdom of God**

Luk 16:14  When the Pharisees heard all this, they made fun of Jesus, because they loved money.

Luk 16:15  Jesus said to them, "You are the ones who make yourselves look right in other people's sight, but God knows your hearts. For the things that are considered of great value by people are worth nothing in God's sight.

Luk 16:16  "The Law of Moses and the writings of the prophets were in effect up to the time of John the Baptist; since then the Good News about the Kingdom of God is being told, and everyone forces their way in.

Luk 16:17  But it is easier for heaven and earth to disappear than for the smallest detail of the Law to be done away with.

**Divorce and Remarriage**

Luk 16:18 "Any man who divorces his wife and marries another woman commits adultery; and the man who marries a divorced woman commits adultery.

**The Rich Man and Lazarus**

Luk 16:19 "There was once a rich man who dressed in the most expensive clothes and lived in great luxury every day.

Luk 16:20 There was also a poor man named Lazarus, covered with sores, who used to be brought to the rich man's door,

Luk 16:21 hoping to eat the bits of food that fell from the rich man's table. Even the dogs would come and lick his sores.

Luk 16:22 The poor man died and was carried by the angels to sit beside Abraham at the feast in heaven. The rich man died and was buried,

Luk 16:23 and in Hades, where he was in great pain, he looked up and saw Abraham, far away, with Lazarus at his side.

Luk 16:24 So he called out, 'Father Abraham! Take pity on me, and send Lazarus to dip his finger in some water and cool off my tongue, because I am in great pain in this fire!'

Luk 16:25 But Abraham said, 'Remember, my son, that in your lifetime you were given all the good things, while Lazarus got all the bad things. But now he is enjoying himself here, while you are in pain.

Luk 16:26 Besides all that, there is a deep pit lying between us, so that those who want to cross over from here to you cannot do so, nor can anyone cross over to us from where you are.'

Luk 16:27 The rich man said, 'Then I beg you, father Abraham, send Lazarus to my father's house,

Luk 16:28 where I have five brothers. Let him go and warn them so that they, at least, will not come to this place of pain.'

Luk 16:29 Abraham said, 'Your brothers have Moses and the prophets to warn them; your brothers should listen to what they say.'

Luk 16:30 The rich man answered, 'That is not enough, father Abraham! But if someone were to rise from death and go to them, then they would turn from their sins.'

Luk 16:31 But Abraham said, 'If they will not listen to Moses and the prophets, they will not be convinced even if someone were to rise from death.' "

**LUKAS 16**

1Jesus het vir sy dissipels ook gesê: 'n Ryk man het 'n bestuurder in diens gehad, en dié is by hom aangekla omdat hy sy geld verkwis het. 2Hy ontbied hom toe en sê vir hom: Wat is dit wat ek van jou hoor? Gee verslag van jou bestuur van sake, want jy kan nie langer bestuurder wees nie.' 3Die bestuurder dink toe by homself: wat moet ek nou doen, want my werkgewer neem die bestuurderskap van my af weg. Vir handearbeid sien ek nie kans nie; en om te bedel, skaam ek my. 4Maar wag, nou weet ek wat ek sal doen sodat daar mense sal wees wat my in hulle huise sal ontvang as ek uit die bestuurderskap ontslaan is. 5Toe roep hy die skuldenaars van sy werkgewer een vir een en vra vir die eerste: Hoeveel skuld jy my werkgewer?' 6Hy antwoord: Honderd vate olyfolie.' Toe sê hy vir hom: Vat jou skuldbewys, gaan sit en skryf gou vyftig.' 7Daarna vra hy vir 'n ander een: En jy, hoeveel skuld jy?' Hy antwoord: Honderd sak koring.' En hy sê vir hom: Vat jou skuldbewys en skryf tagtig.' 8Die werkgewer het die oneerlike bestuurder geprys vir die slim ding wat hy gedoen het. Die mense van hierdie wêreld tree onder mekaar slimmer op as die mense van die lig. 9En Ek sê vir julle: Gebruik die oneerlike mammon om vir julle vriende te maak sodat wanneer die geld nie meer kan help nie, hulle julle in die ewige wonings sal ontvang. 10Wie in die kleinste dinge betroubaar is, is ook in die groot dinge betroubaar; en wie in die kleinste dinge oneerlik is, is ook in groot dinge oneerlik. 11As julle dan nie betroubaar is in die hantering van die oneerlike mammon nie, wie sal die ware rykdom aan julle toevertrou? 12As julle met 'n ander man se goed nie betroubaar is nie, wie sal dan iets aan julle gee om as julle eie te besit? 13Geen huisbediende kan vir twee base tegelyk werk nie, want hy sal óf die een minder ag en die ander een hoër, óf vir die een meer oorhê en die ander een afskeep. Julle kan nie God én Mammon dien nie. 14Die Fariseërs was baie lief vir geld en toe hulle al hierdie dinge hoor, het hulle Hom beledigend uitgelag. 15Hy sê toe vir hulle: Julle is dié wat julle voor die mense as goeie mense voordoen, maar God ken julle harte. Wat deur die mense as belangrik beskou word, is 'n gruwel voor God. 16Tot op Johannes was dit net die wet en die profete. Van toe af word die koninkryk van God verkondig, en elkeen probeer so hard as hy kan om daar in te kom. 17Tog is dit makliker vir die hemel en die aarde om te vergaan as dat een lettertjie van die wet verval. 18Elkeen wat van sy vrou skei en met 'n ander een trou, pleeg egbreuk; en iemand wat met 'n geskeide vrou trou, pleeg ook egbreuk. 19Daar was 'n ryk man wat duur en deftige klere gedra en elke dag feestelik en weelderig geleef het. 20En daar was 'n arm man met die naam Lasarus wat by die deur van die ryk man gelê het in die hoop dat hy van die

oorskiet van die ryk man se tafel te ete sou kry. Hy was oortrek van die swere en selfs die honde het daaraan kom lek. 21Toe die arm man te sterwe kom, is hy deur die engele weggedra na die ereplek langs Abraham. Die ryk man het ook gesterwe en is begrawe. 22Toe hy in die doderyk in pyn verkeer, kyk hy op en sien vir Abraham daar in die verte en vir Lasarus langs hom en hy roep: 23Vader Abraham, ontferm u oor my. Stuur tog vir Lasarus dat hy net die punt van sy vinger in water steek en my tong afkoel, want ek ly verskriklik in hierdie vuur.' 24Maar Abraham sê: My kind, onthou dat jy in jou leeftyd altyd die goeie gekry het en Lasarus die slegte. Nou gaan dit hier goed met hom, maar jy word gepynig. 25En buitendien is daar 'n groot kloof tussen ons en julle, sodat dié wat hiervandaan wil oorgaan na julle toe, nie kan nie, en dié wat dáár is, ook nie na ons toe kan oorkom nie.' 26Toe sê hy: Ek smeek u dan, vader, stuur hom tog na my pa se huis toe. 27Ek het nog vyf broers. Laat hy hulle dringend gaan waarsku sodat hulle nie ook in hierdie plek van pyniging beland nie.' 28Maar Abraham sê: Hulle het die woorde van Moses en die profete. Laat hulle daarna luister.' 29Hy antwoord egter: Nee, vader Abraham, maar as iemand uit die dood na hulle toe gaan, sal hulle hulle bekeer.' 30Maar hy sê vir hom: As hulle na Moses en die profete nie luister nie, sal hulle nie oortuig word nie al sou iemand uit die dood opstaan.'

# Luke 17

**Temptations to Sin**

**Luk 17:1** Jesus said to his disciples, "Things that make people fall into sin are bound to happen, but how terrible for the one who makes them happen!

Luk 17:2 It would be better for him if a large millstone were tied around his neck and he were thrown into the sea than for him to cause one of these little ones to sin.

Luk 17:3 So watch what you do! "If your brother sins, rebuke him, and if he repents, forgive him.

Luk 17:4 If he sins against you seven times in one day, and each time he comes to you saying, 'I repent,' you must forgive him."

**Increase Our Faith**

Luk 17:5  The apostles said to the Lord, "Make our faith greater."

Luk 17:6  The Lord answered, "If you had faith as big as a mustard seed, you could say to this mulberry tree, 'Pull yourself up by the roots and plant yourself in the sea!' and it would obey you.

**Unworthy Servants**

Luk 17:7  "Suppose one of you has a servant who is plowing or looking after the sheep. When he comes in from the field, do you tell him to hurry along and eat his meal?

Luk 17:8  Of course not! Instead, you say to him, 'Get my supper ready, then put on your apron and wait on me while I eat and drink; after that you may have your meal.'

Luk 17:9  The servant does not deserve thanks for obeying orders, does he?

Luk 17:10  It is the same with you; when you have done all you have been told to do, say, 'We are ordinary servants; we have only done our duty.' "

**Jesus Cleanses Ten Lepers**

Luk 17:11  As Jesus made his way to Jerusalem, he went along the border between Samaria and Galilee.

Luk 17:12  He was going into a village when he was met by ten men suffering from a dreaded skin disease. They stood at a distance

Luk 17:13  and shouted, "Jesus! Master! Have pity on us!"

Luk 17:14  Jesus saw them and said to them, "Go and let the priests examine you." On the way they were made clean.

Luk 17:15  When one of them saw that he was healed, he came back, praising God in a loud voice.

Luk 17:16  He threw himself to the ground at Jesus' feet and thanked him. The man was a Samaritan.

Luk 17:17  Jesus spoke up, "There were ten who were healed; where are the other nine?

Luk 17:18  Why is this foreigner the only one who came back to give thanks to God?"

Luk 17:19  And Jesus said to him, "Get up and go; your faith has made you well."

**The Coming of the Kingdom**

Luk 17:20  Some Pharisees asked Jesus when the Kingdom of God would come. His answer was, "The Kingdom of God does not come in such a way as to be seen.

Luk 17:21  No one will say, 'Look, here it is!' or, 'There it is!'; because the Kingdom of God is within you."

Luk 17:22  Then he said to the disciples, "The time will come when you will wish you could see one of the days of the Son of Man, but you will not see it.

Luk 17:23  There will be those who will say to you, 'Look, over there!' or, 'Look, over here!' But don't go out looking for it.

Luk 17:24  As the lightning flashes across the sky and lights it up from one side to the other, so will the Son of Man be in his day.

Luk 17:25  But first he must suffer much and be rejected by the people of this day.

Luk 17:26  As it was in the time of Noah so shall it be in the days of the Son of Man.

Luk 17:27  Everybody kept on eating and drinking, and men and women married, up to the very day Noah went into the boat and the flood came and killed them all.

Luk 17:28  It will be as it was in the time of Lot. Everybody kept on eating and drinking, buying and selling, planting and building.

Luk 17:29  On the day Lot left Sodom, fire and sulfur rained down from heaven and killed them all.

Luk 17:30  That is how it will be on the day the Son of Man is revealed.

Luk 17:31  "On that day someone who is on the roof of a house must not go down into the house to get any belongings; in the same way anyone who is out in the field must not go back to the house.

Luk 17:32  Remember Lot's wife!

Luk 17:33  Those who try to save their own life will lose it; those who lose their life will save it.

Luk 17:34  On that night, I tell you, there will be two people sleeping in the same bed: one will be taken away, the other will be left behind.

Luk 17:35  Two women will be grinding meal together: one will be taken away, the other will be left behind."

Luk 17:37  The disciples asked him, "Where, Lord?" Jesus answered, "Wherever there is a dead body, the vultures will gather."

**LUKAS 17**

1Jesus het vir sy dissipels gesê: Dit is onvermydelik dat daar dinge kom wat mense laat struikel. Maar ellende wag vir die mens wat die oorsaak daarvan is. 2So 'n mens kan eerder met 'n groot klip aan die nek in die see gegooi word as dat hy vir een van hierdie kleintjies 'n struikelblok word. 3Wees dus self op julle hoede. As jou broer verkeerd optree, berispe hom; en as hy berou kry, vergewe hom. 4Selfs as hy sewe maal op 'n dag verkeerd optree teen jou en sewe maal na jou toe terugkom en sê: Ek is jammer,' moet jy hom vergewe. 5Die apostels sê toe vir die Here: Gee ons meer geloof. 6Maar die Here antwoord: As julle maar geloof so groot soos 'n mosterdsaadjie gehad het, sou julle vir hierdie moerbeiboom kon sê: Trek jou met wortels en al uit die grond uit en plant jouself in die see,' en hy sou julle gehoorsaam. 7Sê nou een van julle het 'n slaaf wat ploeg of vee oppas. Sal hy vir die slaaf sê as hy van die veld af inkom: Kom eet eers gou'? 8Natuurlik nie! Maar hy sal vir hom sê: Maak vir my iets klaar vir aandete. Sit dan jou voorskoot aan en kom bedien my terwyl ek eet en drink. Daarna kan jy self eet en drink.' 9'n Slaaf wat sy opdrag uitgevoer het, word mos nie bedank nie, of hoe? 10So is dit ook met julle: as julle alles gedoen het wat aan julle opgedra is, sê dan: Ons is slawe wat niks verdien nie. Ons het gedoen wat ons verplig was om te doen. 11Op sy reis na Jerusalem toe het Jesus al met die grens tussen Samaria en Galilea langs gegaan. 12Net toe Hy 'n sekere dorpie wou binnegaan, kom tien melaatse mans Hom tegemoet, maar hulle bly op 'n afstand staan 13en roep hard: Jesus, Here, ontferm U oor ons! 14Toe Hy hulle sien, sê Hy: Gaan wys julle vir die priesters. Op pad daarheen het hulle gesond geword. 15En een van hulle het, toe hy sien dat hy genees is, omgedraai en God hardop geprys. 16Hy het voor die voete van Jesus neergeval en Hom gedank. Hierdie man was 'n Samaritaan. 17Toe sê Jesus: Was daar nie tien wat gesond gemaak is nie? Waar is die ander nege dan? 18Is daar niemand anders wat omgedraai het om God die eer te gee behalwe hierdie man wat nie eers 'n Jood is nie? 19En vir hom sê Hy: Staan op en gaan huis toe. Jou geloof het jou gered. 20Toe die Fariseërs vir Jesus vra wanneer die koninkryk van God dan kom, het Hy hulle geantwoord: Die koms van die koninkryk van God kan nie uit voortekens bereken word nie. 21Hulle sal nie kan sê: Kyk, hier is dit!' of: Daar is dit!' nie, want die koninkryk van God is hier by julle. 22Daarna sê Hy vir die dissipels: Daar sal dae kom wanneer julle daarna sal verlang om net een van die dae van die Seun van die mens te sien, maar julle sal dit nie sien nie. Hulle sal wel vir julle sê: Kyk, daar is Hy!' of: Kyk, hier is Hy!' 23Maar moenie gaan nie en moenie agter hulle aanloop nie! 24Soos die weerlig wat uitslaan, die hele lugruim van die een kant na die ander

verlig, so sal die Seun van die mens kom as die dag van sy koms daar is. [25]Maar eers moet Hy baie ly en deur die mense van hierdie tyd verwerp word. [26]Net soos dit in die tyd van Noag gegaan het, so sal dit ook gaan in die tyd van die Seun van die mens: [27]hulle het maar soos gewoonlik geëet en gedrink en getrou tot op die dag dat Noag in die ark ingegaan het. Toe kom die sondvloed, en dit het hulle almal uitgewis. [28]In die tyd van Lot het dit ook net so gegaan: hulle het maar soos gewoonlik geëet en gedrink, gekoop en verkoop, geplant en gebou. [29]Maar op die dag toe Lot Sodom verlaat het, het vuur en swael uit die hemel gereën, en dit het almal uitgewis. [30]Net so sal dit ook gaan op die dag wanneer die Seun van die mens verskyn. [31]Dan moet die man wat op die dakstoep sit, nie ingaan om sy besittings in die huis te gryp nie. Net so moet ook die man wat op die land is, nie omdraai huis toe nie. [32]Onthou wat met die vrou van Lot gebeur het! [33]Elkeen wat sy lewe probeer behou, sal dit verloor, maar elkeen wat dit verloor, sal dit behou. [34]Ek sê vir julle: Dan sal twee mense op een bed slaap, die een sal saamgeneem en die ander een agtergelaat word. [35]Twee vroue sal koring maal, die een sal saamgeneem en die ander een agtergelaat word.[36][37]Toe vra hulle Hom: Waar, Here? Hy sê vir hulle: Waar aas lê, daar sal aasvoëls ook bymekaarkom.

# Luke 18

**The Parable of the Persistent Widow**
**Luk 18:1** Then Jesus told his disciples a parable to teach them that they should always pray and never become discouraged.

Luk 18:2 "In a certain town there was a judge who neither feared God nor respected people.

Luk 18:3 And there was a widow in that same town who kept coming to him and pleading for her rights, saying, 'Help me against my opponent!'

Luk 18:4 For a long time the judge refused to act, but at last he said to himself, 'Even though I don't fear God or respect people,

Luk 18:5 yet because of all the trouble this widow is giving me, I will see to it that she gets her rights. If I don't, she will keep on coming and finally wear me out!' "

Luk 18:6 And the Lord continued, "Listen to what that corrupt judge said.

Luk 18:7 Now, will God not judge in favor of his own people who cry to him day and night for help? Will he be slow to help them?

Luk 18:8 I tell you, he will judge in their favor and do it quickly. But will the Son of Man find faith on earth when he comes?"

**The Pharisee and the Tax Collector**

Luk 18:9 Jesus also told this parable to people who were sure of their own goodness and despised everybody else.

Luk 18:10 "Once there were two men who went up to the Temple to pray: one was a Pharisee, the other a tax collector.

Luk 18:11 The Pharisee stood apart by himself and prayed, 'I thank you, God, that I am not greedy, dishonest, or an adulterer, like everybody else. I thank you that I am not like that tax collector over there.

Luk 18:12 I fast two days a week, and I give you one tenth of all my income.'

Luk 18:13 But the tax collector stood at a distance and would not even raise his face to heaven, but beat on his breast and said, 'God, have pity on me, a sinner!'

Luk 18:14 I tell you," said Jesus, "the tax collector, and not the Pharisee, was in the right with God when he went home. For those who make themselves great will be humbled, and those who humble themselves will be made great."

**Let the Children Come to Me**

Luk 18:15 Some people brought their babies to Jesus for him to place his hands on them. The disciples saw them and scolded them for doing so,

Luk 18:16 but Jesus called the children to him and said, "Let the children come to me and do not stop them, because the Kingdom of God belongs to such as these.

Luk 18:17 Remember this! Whoever does not receive the Kingdom of God like a child will never enter it."

**The Rich Ruler**

Luk 18:18  A Jewish leader asked Jesus, "Good Teacher, what must I do to receive eternal life?"

Luk 18:19  "Why do you call me good?" Jesus asked him. "No one is good except God alone.

Luk 18:20  You know the commandments: 'Do not commit adultery; do not commit murder; do not steal; do not accuse anyone falsely; respect your father and your mother.' "

Luk 18:21  The man replied, "Ever since I was young, I have obeyed all these commandments."

Luk 18:22  When Jesus heard this, he said to him, "There is still one more thing you need to do. Sell all you have and give the money to the poor, and you will have riches in heaven; then come and follow me."

Luk 18:23  But when the man heard this, he became very sad, because he was very rich.

Luk 18:24  Jesus saw that he was sad and said, "How hard it is for rich people to enter the Kingdom of God!

Luk 18:25  It is much harder for a rich person to enter the Kingdom of God than for a camel to go through the eye of a needle."

Luk 18:26  The people who heard him asked, "Who, then, can be saved?"

Luk 18:27  Jesus answered, "What is humanly impossible is possible for God."

Luk 18:28  Then Peter said, "Look! We have left our homes to follow you."

Luk 18:29  "Yes," Jesus said to them, "and I assure you that anyone who leaves home or wife or brothers or parents or children for the sake of the Kingdom of God

Luk 18:30  will receive much more in this present age and eternal life in the age to come."

**Jesus Foretells His Death a Third Time**

Luk 18:31 Jesus took the twelve disciples aside and said to them, "Listen! We are going to Jerusalem where everything the prophets wrote about the Son of Man will come true.

Luk 18:32 He will be handed over to the Gentiles, who will make fun of him, insult him, and spit on him.

Luk 18:33 They will whip him and kill him, but three days later he will rise to life."

Luk 18:34 But the disciples did not understand any of these things; the meaning of the words was hidden from them, and they did not know what Jesus was talking about.

**Jesus Heals a Blind Beggar**

Luk 18:35 As Jesus was coming near Jericho, there was a blind man sitting by the road, begging.

Luk 18:36 When he heard the crowd passing by, he asked, "What is this?"

Luk 18:37 "Jesus of Nazareth is passing by," they told him.

Luk 18:38 He cried out, "Jesus! Son of David! Have mercy on me!"

Luk 18:39 The people in front scolded him and told him to be quiet. But he shouted even more loudly, "Son of David! Have mercy on me!"

Luk 18:40 So Jesus stopped and ordered the blind man to be brought to him. When he came near, Jesus asked him,

Luk 18:41 "What do you want me to do for you?" "Sir," he answered, "I want to see again."

Luk 18:42 Jesus said to him, "Then see! Your faith has made you well."

Luk 18:43 At once he was able to see, and he followed Jesus, giving thanks to God. When the crowd saw it, they all praised God.

**LUKAS 18**

[1]Jesus het vir hulle 'n gelykenis vertel om duidelik te maak dat 'n mens altyd moet aanhou bid sonder om moedeloos te word. [2]Hy het gesê: In 'n sekere stad was daar 'n regter wat geen eerbied vir God of agting vir 'n mens gehad het nie. [3]En in dieselfde stad het 'n weduwee gewoon wat hom herhaaldelik kom vra het: Doen aan my reg in my saak teen my teenparty.' [4]'n Tyd lank wou hy nie, maar later het hy vir homself gesê: Vir God het ek wel geen eerbied nie, en aan 'n mens steur ek my nie, [5]maar aangesien hierdie weduwee so aanhou om my lastig te val, sal ek haar in haar regsaak help, anders kom klap sy my op die ou end ook nog. [6]Toe sê die Here: Hoor wat sê die onregverdige regter. [7]Sal God dan nie aan sy uitverkorenes, wat dag en nag tot Hom roep, reg doen nie? Sal Hy hulle lank laat wag? [8]Ek sê vir julle: Hy sal hulle help, en gou ook! Maar sal die Seun van die mens by sy koms nog geloof op die aarde vind? [9]Met die oog op mense wat seker was dat hulle eie saak met God reg is en wat op ander neergesien het, het Jesus hierdie gelykenis vertel: [10]Twee mense het na die tempel toe gegaan om te bid. Die een was 'n Fariseër en die ander een 'n tollenaar. [11]Die Fariseër het gaan staan en by homself so gebid: O God, ek dank U dat ek nie soos ander mense is nie: diewe, bedrieërs, egbrekers, en ook nie soos hierdie tollenaar nie. [12]Ek vas twee keer in die week en ek gee 'n tiende van my hele inkomste.' [13]Maar die tollenaar het daar ver bly staan en wou selfs nie na die hemel opkyk nie. Hy het bedroef op sy bors geslaan en gesê: O God, wees my, sondaar, genadig.' [14]Ek sê vir julle: Hierdie man, en nie die ander een nie, het huis toe gegaan as iemand wie se saak met God reg is. Elkeen wat hoogmoedig is, sal verneder word; en hy wat nederig is, sal verhoog word. [15]Die mense het ook kindertjies na Jesus toe gebring dat Hy hulle moet aanraak. Toe die dissipels dit sien, het hulle met die mense daaroor geraas. [16]Maar Jesus het die kindertjies nader geroep en gesê: Laat die kindertjies na My toe kom en moet hulle nie verhinder nie, want die koninkryk van God is juis vir mense soos hulle. [17]Dit verseker Ek julle: Wie die koninkryk van God nie soos 'n kindjie ontvang nie, sal daar nooit ingaan nie. [18]'n Man van aansien het aan Jesus die vraag gestel: Goeie Leermeester, wat moet ek doen om die ewige lewe te verkry? [19]Jesus het geantwoord: Waarom noem jy My goed? Niemand is goed nie, behalwe God alleen. [20]Jy ken die gebooie: Jy mag nie egbreuk pleeg nie, jy mag nie moord pleeg nie, jy mag nie steel nie, jy mag nie vals getuienis gee nie, eer jou vader en moeder.[21]Maar hy antwoord: Al hierdie dinge het ek van my kinderdae af onderhou. [22]Toe Jesus dit hoor, sê Hy vir hom: Een ding kom jy nog kort: gaan verkoop alles wat jy het, en deel die geld aan die armes uit. Dan sal jy 'n skat in die hemel hê. Kom dan terug en

volg My. [23]Toe hy dit hoor, was hy diep teleurgesteld, want hy was baie ryk. [24]Toe Jesus sien dat hy teleurgesteld is, sê Hy: Hoe moeilik is dit tog vir mense wat ryk is, om in die koninkryk van God te kom. [25]Dit is makliker vir 'n kameel om deur die oog van 'n naald te kom as vir 'n ryke om in die koninkryk van God te kom. [26]Dié wat dit gehoor het, sê toe: Maar wie kan dan gered word? [27]Daarop antwoord Hy: Wat vir die mense onmoontlik is, is vir God moontlik. [28]Toe sê Petrus: Kyk, óns het van ons besittings afgesien en U gevolg. [29]En Jesus antwoord: Dit verseker Ek julle: Daar is niemand wat ter wille van die koninkryk van God afgesien het van huis of vrou of broers of ouers of kinders nie, [30]of hy ontvang in hierdie tyd al baiekeer soveel terug, en in die tyd wat kom, die ewige lewe. [31]Jesus het die twaalf opsy geneem en vir hulle gesê: Kyk, ons gaan nou Jerusalem toe, en alles wat die profete oor die Seun van die mens geskryf het, sal daar bewaarheid word. [32]Hy sal uitgelewer word aan die heidene; Hy sal bespot en beledig word; hulle sal op Hom spoeg, [33]Hom gesel en Hom daarna doodmaak. En op die derde dag sal Hy uit die dood opstaan. [34]Maar van hierdie dinge het hulle niks begryp nie. Die woorde was vir hulle duister, en hulle het nie verstaan waaroor Hy praat nie. [35]Jesus het naby Jerigo gekom. Toe 'n blinde man wat daar langs die pad sit en bedel, [36]die groot menigte mense hoor verbyloop, vra hy wat aan die gang is. [37]Hulle vertel hom toe: Jesus van Nasaret gaan hier verby. [38]Toe roep hy uit: Jesus, Seun van Dawid, ontferm U oor my! [39]Die mense wat voor geloop het, het hom beveel om stil te bly, maar hy het al hoe harder uitgeroep: Seun van Dawid, ontferm U oor my! [40]Jesus gaan toe staan en gee bevel dat hy na Hom toe gebring moet word. Toe hy naby kom, vra Jesus vir hom: [41]Wat wil jy hê moet Ek vir jou doen? En hy antwoord: Here, dat ek kan sien. [42]Jesus sê vir hom: Goed, jy kan sien! Jou geloof het jou gered. [43]En onmiddellik kon hy sien, en hy het Jesus gevolg en God geprys. Ook al die mense wat dit gesien het, het aan God die eer gegee.

# Luke 19

**Jesus and Zacchaeus**

**Luk 19:1** Jesus went on into Jericho and was passing through.

Luk 19:2 There was a chief tax collector there named Zacchaeus, who was rich.

Luk 19:3 He was trying to see who Jesus was, but he was a little man and could not see Jesus because of the crowd.

Luk 19:4 So he ran ahead of the crowd and climbed a sycamore tree to see Jesus, who was going to pass that way.

Luk 19:5 When Jesus came to that place, he looked up and said to Zacchaeus, "Hurry down, Zacchaeus, because I must stay in your house today."

Luk 19:6 Zacchaeus hurried down and welcomed him with great joy.

Luk 19:7 All the people who saw it started grumbling, "This man has gone as a guest to the home of a sinner!"

Luk 19:8 Zacchaeus stood up and said to the Lord, "Listen, sir! I will give half my belongings to the poor, and if I have cheated anyone, I will pay back four times as much."

Luk 19:9 Jesus said to him, "Salvation has come to this house today, for this man, also, is a descendant of Abraham.

Luk 19:10 The Son of Man came to seek and to save the lost."

**The Parable of the Ten Minas**

Luk 19:11 While the people were listening to this, Jesus continued and told them a parable. He was now almost at Jerusalem, and they supposed that the Kingdom of God was just about to appear.

Luk 19:12 So he said, "There was once a man of high rank who was going to a country far away to be made king, after which he planned to come back home.

Luk 19:13 Before he left, he called his ten servants and gave them each a gold coin and told them, 'See what you can earn with this while I am gone.'

Luk 19:14 Now, his own people hated him, and so they sent messengers after him to say, 'We don't want this man to be our king.'

Luk 19:15 "The man was made king and came back. At once he ordered his servants to appear before him, in order to find out how much they had earned.

Luk 19:16 The first one came and said, 'Sir, I have earned ten gold coins with the one you gave me.'

Luk 19:17 'Well done,' he said; 'you are a good servant! Since you were faithful in small matters, I will put you in charge of ten cities.'

Luk 19:18 The second servant came and said, 'Sir, I have earned five gold coins with the one you gave me.'

Luk 19:19 To this one he said, 'You will be in charge of five cities.'

Luk 19:20 Another servant came and said, 'Sir, here is your gold coin; I kept it hidden in a handkerchief.

Luk 19:21 I was afraid of you, because you are a hard man. You take what is not yours and reap what you did not plant.'

Luk 19:22 He said to him, 'You bad servant! I will use your own words to condemn you! You know that I am a hard man, taking what is not mine and reaping what I have not planted.

Luk 19:23 Well, then, why didn't you put my money in the bank? Then I would have received it back with interest when I returned.'

Luk 19:24 Then he said to those who were standing there, 'Take the gold coin away from him and give it to the servant who has ten coins.'

Luk 19:25 But they said to him, 'Sir, he already has ten coins!'

Luk 19:26 'I tell you,' he replied, 'that to those who have something, even more will be given; but those who have nothing, even the little that they have will be taken away from them.

Luk 19:27 Now, as for those enemies of mine who did not want me to

be their king, bring them here and kill them in my presence!' "

**The Triumphal Entry**

Luk 19:28 After Jesus said this, he went on in front of them toward Jerusalem.

Luk 19:29 As he came near Bethphage and Bethany at the Mount of Olives, he sent two disciples ahead

Luk 19:30 with these instructions: "Go to the village there ahead of you; as you go in, you will find a colt tied up that has never been ridden. Untie it and bring it here.

Luk 19:31 If someone asks you why you are untying it, tell him that the Master needs it."

Luk 19:32 They went on their way and found everything just as Jesus had told them.

Luk 19:33 As they were untying the colt, its owners said to them, "Why are you untying it?"

Luk 19:34 "The Master needs it," they answered,

Luk 19:35 and they took the colt to Jesus. Then they threw their cloaks over the animal and helped Jesus get on.

Luk 19:36 As he rode on, people spread their cloaks on the road.

Luk 19:37 When he came near Jerusalem, at the place where the road went down the Mount of Olives, the large crowd of his disciples began to thank God and praise him in loud voices for all the great things that they had seen:

Luk 19:38 "God bless the king who comes in the name of the Lord! Peace in heaven and glory to God!"

Luk 19:39 Then some of the Pharisees in the crowd spoke to Jesus. "Teacher," they said, "command your disciples to be quiet!"

Luk 19:40 Jesus answered, "I tell you that if they keep quiet, the stones themselves will start shouting."

**Jesus Weeps over Jerusalem**

Luk 19:41  He came closer to the city, and when he saw it, he wept over it,

Luk 19:42  saying, "If you only knew today what is needed for peace! But now you cannot see it!

Luk 19:43  The time will come when your enemies will surround you with barricades, blockade you, and close in on you from every side.

Luk 19:44  They will completely destroy you and the people within your walls; not a single stone will they leave in its place, because you did not recognize the time when God came to save you!"

**Jesus Cleanses the Temple**

Luk 19:45 Then Jesus went into the Temple and began to drive out the merchants,

Luk 19:46 saying to them, "It is written in the Scriptures that God said, 'My Temple will be a house of prayer.' But you have turned it into a hideout for thieves!"

Luk 19:47 Every day Jesus taught in the Temple. The chief priests, the teachers of the Law, and the leaders of the people wanted to kill him,

Luk 19:48 but they could not find a way to do it, because all the people kept listening to him, not wanting to miss a single word.

**LUKAS 19**

1Jesus het in Jerigo gekom en was op pad deur die stad. 2Daar was 'n man met die naam Saggeus, die hooftollenaar, 'n ryk man. 3Hy het geprobeer om Jesus te sien, maar weens die skare kon hy nie, omdat hy te kort was. 4Hy hardloop toe vooruit en klim in 'n wildevyeboom om Jesus te kan sien, want Hy sou daar verbygaan. 5Toe Jesus by die plek kom, kyk Hy op en sê vir hom: Saggeus, kom gou af, want Ek moet vandag in jou huis tuis gaan. 6Hy het toe gou afgeklim en Jesus met blydskap ontvang. 7Almal wat dit gesien het, het beswaar gemaak en gesê: Hy gaan by 'n sondige man tuis! 8Maar Saggeus het opgestaan en vir die Here gesê: Here, ek gaan die helfte van my goed vir die armes gee, en waar ek iets van iemand afgepers het, gee ek dit vierdubbel terug. 9Daarop sê Jesus: Vandag het daar redding vir hierdie huis gekom; ook hierdie man is 'n kind van Abraham. 10Die Seun van die mens het immers gekom om te soek en te red wat verlore is. 11Terwyl die mense na Jesus geluister het, het Hy nog 'n gelykenis vertel, aangesien Hy naby Jerusalem was en hulle gedink het die koninkryk van God sou nou enige oomblik kom. 12Hy het gesê: 'n Man van adellike afkoms het na 'n ver land toe op reis gegaan om as koning aangestel te word en dan terug te kom. 13Vooraf het hy tien van sy slawe geroep en aan hulle tien goue muntstukke gegee en gesê: Dryf handel daarmee totdat ek terugkom.' 14Sy landgenote het hom egter gehaat en 'n afvaardiging agterna gestuur om te sê: Ons wil nie hierdie man as koning hê nie.' Maar hy het tog die koningskap ontvang. 15Nadat hy teruggekom het, het hy die slawe aan wie hy die geld gegee het, na hom toe laat roep, sodat hy kon verneem wat hulle met die handeldryf verdien het. 16Die eerste het vorentoe gekom en gesê: Meneer, u muntstuk het tien muntstukke opgelewer.' 17Daarop antwoord hy: Mooi so, jy is 'n goeie slaaf. Omdat jy in 'n saak van min belang getrou was, kry jy nou die bestuur oor tien stede.' 18Toe kom die tweede slaaf en sê: Meneer, u muntstuk het vyf muntstukke opgelewer.' 19Aan hierdie een sê hy: En jy kry die bestuur oor vyf stede.' 20Nog 'n ander het gekom en gesê: Meneer, hier is u muntstuk. Ek het dit in 'n doek gebêre. 21Ek was bang vir u, want u is 'n harde man. U eis op wat u nie belê het nie, en oes wat u nie gesaai het nie.' 22Toe sê hy vir hom: Met jou eie woorde sal ek jou veroordeel. Jy is 'n slegte slaaf! As jy geweet het ek is 'n harde man wat opeis wat ek nie belê het nie, en oes wat ek nie gesaai het nie, 23waarom het jy dan nie my geld in die bank gesit nie? Dan sou ek dit by my terugkoms darem met rente kon getrek het.' 24Daarop sê hy vir dié wat daar staan: Vat die muntstuk van hom af weg en gee dit vir die een wat die tien muntstukke het.' 25Hulle sê vir hom: Meneer, hy het dan al tien muntstukke.' Maar hy antwoord: 26Ek sê vir julle: Aan elkeen wat het,

sal meer gegee word, en van hom wat nie het nie, sal ook die bietjie wat hy het, weggevat word. [27]En daardie vyande van my wat nie wou hê dat ek hulle koning moet wees nie, bring hulle en maak hulle hier voor my dood! [28]Nadat Jesus hierdie dinge gesê het, het Hy voor hulle uit geloop, op pad na Jerusalem toe. [29]Toe Hy naby Betfage en Betanië kom, teen die Olyfberg, stuur Hy twee van sy dissipels vooruit met die opdrag: [30]Gaan na die dorpie toe daar reg voor julle. Net soos julle inkom, sal julle daar 'n jong donkie kry wat vasgemaak staan. Geen mens het nog ooit op hom gery nie. Maak hom los en bring hom hier. [31]En as iemand vir julle vra: Waarom maak julle hom los?' moet julle antwoord: Die Here het hom nodig. [32]Die twee wat gestuur is, gaan toe en kry alles net soos Hy vir hulle gesê het. [33]Terwyl hulle die donkie losmaak, vra sy eienaars vir hulle: Waarom maak julle die donkie los? [34]Hulle antwoord: Die Here het hom nodig. [35]Toe bring hulle die donkie na Jesus toe. Daarna gooi hulle van hulle klere op sy rug en help Jesus opklim. [36]Terwyl Hy aanry, het hulle van hulle klere op die pad oopgegooi. [37]Toe Hy naby die stad kom, teen die afdraand van die Olyfberg, het die hele skare juigende volgelinge God uit volle bors begin prys oor al die wonderwerke wat hulle gesien het. [38]Hulle het gesing: Loof die Koning, Hy wat in die Naam van die Here kom! Vrede in die hemel en eer aan God in die hoogste hemel! [39]'n Paar Fariseërs uit die skare sê toe vir Jesus: Meneer, maak stil u volgelinge! [40]Maar Hy antwoord: Ek sê vir julle: As hulle stilbly, sal die klippe uitroep. [41]Toe Hy nog nader kom en die stad voor Hom sien, het Hy daaroor gehuil [42]en gesê: As jy vandag tog wou insien wat vir jou vrede nodig is! Maar nou is jy blind daarvoor. [43]Daar sal dae oor jou kom dat jou vyande vestings teen jou oprig en jou omsingel en jou van alle kante beleër. [44]Hulle sal jou met die grond gelyk maak en jou inwoners uitwis. Hulle sal in jou nie een klip op die ander laat bly nie, omdat jy die betekenis van die tyd toe God gekom het om jou te red, nie besef het nie. [45]Jesus het na die tempel toe gegaan en die handelaars begin uitjaag. [46]Hy het vir hulle gesê: Daar staan geskrywe: My huis sal 'n huis van gebed wees,' maar julle het dit 'n rowersnes gemaak. [47]Hy was elke dag in die tempel besig om die mense te leer. Intussen het die priesterhoofde en die skrifgeleerdes, en ook die leiers van die volk, 'n plan gesoek om Hom dood te maak. [48]Hulle kon egter niks vind wat uitvoerbaar was nie, omdat die hele volk gretig na Hom geluister het.

# Luke 20

**The Authority of Jesus Challenged**

**Luk 20:1** One day when Jesus was in the Temple teaching the people and preaching the Good News, the chief priests and the teachers of the Law, together with the elders, came

Luk 20:2 and said to him, "Tell us, what right do you have to do these things? Who gave you such right?"

Luk 20:3 Jesus answered them, "Now let me ask you a question. Tell me,

Luk 20:4 did John's right to baptize come from God or from human beings?"

Luk 20:5 They started to argue among themselves, "What shall we say? If we say, 'From God,' he will say, 'Why, then, did you not believe John?'

Luk 20:6 But if we say, 'From human beings,' this whole crowd here will stone us, because they are convinced that John was a prophet."

Luk 20:7 So they answered, "We don't know where it came from."

Luk 20:8 And Jesus said to them, "Neither will I tell you, then, by what right I do these things."

**The Parable of the Wicked Tenants**

Luk 20:9 Then Jesus told the people this parable: "There was once a man who planted a vineyard, rented it out to tenants, and then left home for a long time.

Luk 20:10 When the time came to gather the grapes, he sent a slave to the tenants to receive from them his share of the harvest. But the tenants beat the slave and sent him back without a thing.

Luk 20:11 So he sent another slave; but the tenants beat him also, treated him shamefully, and sent him back without a thing.

Luk 20:12 Then he sent a third slave; the tenants wounded him, too, and threw him out.

Luk 20:13 Then the owner of the vineyard said, 'What shall I do? I will send my own dear son; surely they will respect him!'

Luk 20:14 But when the tenants saw him, they said to one another, 'This is the owner's son. Let's kill him, and his property will be ours!'

Luk 20:15 So they threw him out of the vineyard and killed him. "What, then, will the owner of the vineyard do to the tenants?" Jesus asked.

Luk 20:16 "He will come and kill those men, and turn the vineyard over to other tenants." When the people heard this, they said, "Surely not!"

Luk 20:17 Jesus looked at them and asked, "What, then, does this scripture mean? 'The stone which the builders rejected as worthless turned out to be the most important of all.'

Luk 20:18 Everyone who falls on that stone will be cut to pieces; and if that stone falls on someone, that person will be crushed to dust."

**Paying Taxes to Caesar**

Luk 20:19 The teachers of the Law and the chief priests tried to arrest Jesus on the spot, because they knew that he had told this parable against them; but they were afraid of the people.

Luk 20:20 So they looked for an opportunity. They bribed some men to pretend they were sincere, and they sent them to trap Jesus with questions, so that they could hand him over to the authority and power of the Roman Governor.

Luk 20:21 These spies said to Jesus, "Teacher, we know that what you say and teach is right. We know that you pay no attention to anyone's status, but teach the truth about God's will for people.

Luk 20:22 Tell us, is it against our Law for us to pay taxes to the Roman Emperor, or not?"

Luk 20:23 But Jesus saw through their trick and said to them,

Luk 20:24 "Show me a silver coin. Whose face and name are these on it?" "The Emperor's," they answered.

Luk 20:25 So Jesus said, "Well, then, pay to the Emperor what belongs to the Emperor, and pay to God what belongs to God."

Luk 20:26 There before the people they could not catch him in a thing, so they kept quiet, amazed at his answer.

**Sadducees Ask About the Resurrection**

Luk 20:27 Then some Sadducees, who say that people will not rise from death, came to Jesus and said,

Luk 20:28 "Teacher, Moses wrote this law for us: 'If a man dies and leaves a wife but no children, that man's brother must marry the widow so that they can have children who will be considered the dead man's children.'

Luk 20:29 Once there were seven brothers; the oldest got married and died without having children.

Luk 20:30 Then the second one married the woman,

Luk 20:31 and then the third. The same thing happened to all seven—they died without having children.

Luk 20:32 Last of all, the woman died.

Luk 20:33 Now, on the day when the dead rise to life, whose wife will she be? All seven of them had married her."

Luk 20:34 Jesus answered them, "The men and women of this age marry,

Luk 20:35 but the men and women who are worthy to rise from death and live in the age to come will not then marry.

Luk 20:36 They will be like angels and cannot die. They are the children of God, because they have risen from death.

Luk 20:37 And Moses clearly proves that the dead are raised to life. In the passage about the burning bush he speaks of the Lord as 'the God of Abraham, the God of Isaac, and the God of Jacob.'

Luk 20:38 He is the God of the living, not of the dead, for to him all are alive."

Luk 20:39 Some of the teachers of the Law spoke up, "A good answer, Teacher!"

Luk 20:40 For they did not dare ask him any more questions.

**Whose Son Is the Christ?**

Luk 20:41  Jesus asked them, "How can it be said that the Messiah will be the descendant of David?

Luk 20:42  For David himself says in the book of Psalms, 'The Lord said to my Lord: Sit here at my right side

Luk 20:43  until I put your enemies as a footstool under your feet.'

Luk 20:44  David called him 'Lord'; how, then, can the Messiah be David's descendant?"

# John 13

**Jesus Washes the Disciples' Feet**

**Joh 13:1** It was now the day before the Passover Festival. Jesus knew that the hour had come for him to leave this world and go to the Father. He had always loved those in the world who were his own, and he loved them to the very end.

Joh 13:2 Jesus and his disciples were at supper. The Devil had already put into the heart of Judas, the son of Simon Iscariot, the thought of betraying Jesus.

Joh 13:3 Jesus knew that the Father had given him complete power; he knew that he had come from God and was going to God.

Joh 13:4 So he rose from the table, took off his outer garment, and tied a towel around his waist.

Joh 13:5 Then he poured some water into a washbasin and began to wash the disciples' feet and dry them with the towel around his waist.

Joh 13:6 He came to Simon Peter, who said to him, "Are you going to wash my feet, Lord?"

Joh 13:7 Jesus answered him, "You do not understand now what I am doing, but you will understand later."

Joh 13:8 Peter declared, "Never at any time will you wash my feet!" "If I do not wash your feet," Jesus answered, "you will no longer be my disciple."

Joh 13:9 Simon Peter answered, "Lord, do not wash only my feet, then! Wash my hands and head, too!"

Joh 13:10 Jesus said, "Those who have taken a bath are completely clean and do not have to wash themselves, except for their feet. All of you are clean—all except one."

Joh 13:11 (Jesus already knew who was going to betray him; that is why he said, "All of you, except one, are clean.")

Joh 13:12 After Jesus had washed their feet, he put his outer garment back on and returned to his place at the table. "Do you understand what I have just done to you?" he asked.

Joh 13:13 "You call me Teacher and Lord, and it is right that you do so, because that is what I am.

Joh 13:14 I, your Lord and Teacher, have just washed your feet. You, then, should wash one another's feet.

Joh 13:15 I have set an example for you, so that you will do just what

I have done for you.

Joh 13:16  I am telling you the truth: no slaves are greater than their master, and no messengers are greater than the one who sent them.

Joh 13:17  Now that you know this truth, how happy you will be if you put it into practice!

Joh 13:18  "I am not talking about all of you; I know those I have chosen. But the scripture must come true that says, 'The man who shared my food turned against me.'

Joh 13:19  I tell you this now before it happens, so that when it does happen, you will believe that 'I Am Who I Am.'

Joh 13:20  I am telling you the truth: whoever receives anyone I send receives me also; and whoever receives me receives him who sent me."

**One of You Will Betray Me**

Joh 13:21  After Jesus had said this, he was deeply troubled and declared openly, "I am telling you the truth: one of you is going to betray me."

Joh 13:22  The disciples looked at one another, completely puzzled about whom he meant.

Joh 13:23  One of the disciples, the one whom Jesus loved, was sitting next to Jesus.

Joh 13:24  Simon Peter motioned to him and said, "Ask him whom he is talking about."

Joh 13:25  So that disciple moved closer to Jesus' side and asked, "Who is it, Lord?"

Joh 13:26  Jesus answered, "I will dip some bread in the sauce and give it to him; he is the man." So he took a piece of bread, dipped it, and gave it to Judas, the son of Simon Iscariot.

Joh 13:27  As soon as Judas took the bread, Satan entered into him. Jesus said to him, "Hurry and do what you must!"

Joh 13:28  None of the others at the table understood why Jesus said this to him.

Joh 13:29  Since Judas was in charge of the money bag, some of the disciples thought that Jesus had told him to go and buy what they needed for the festival, or to give something to the poor.

Joh 13:30  Judas accepted the bread and went out at once. It was night.

**A New Commandment**

Joh 13:31  After Judas had left, Jesus said, "Now the Son of Man's glory is revealed; now God's glory is revealed through him.

Joh 13:32  And if God's glory is revealed through him, then God will reveal the glory of the Son of Man in himself, and he will do so at once.

Joh 13:33  My children, I shall not be with you very much longer. You will look for me; but I tell you now what I told the Jewish authorities, 'You cannot go where I am going.'

Joh 13:34  And now I give you a new commandment: love one another. As I have loved you, so you must love one another.

Joh 13:35  If you have love for one another, then everyone will know that you are my disciples."

**Jesus Foretells Peter's Denial**

Joh 13:36 "Where are you going, Lord?" Simon Peter asked him. "You cannot follow me now where I am going," answered Jesus; "but later you will follow me."

Joh 13:37 "Lord, why can't I follow you now?" asked Peter. "I am ready to die for you!"

Joh 13:38 Jesus answered, "Are you really ready to die for me? I am telling you the truth: before the rooster crows you will say three times that you do not know me.

**JOHANNES 13**

1Voor die viering van die paasfees het Jesus reeds geweet dat die tyd vir Hom gekom het om van hierdie wêreld af na die Vader oor te gaan. Hy het sy eie mense wat in die wêreld is, liefgehad, Hy het hulle tot die uiterste toe liefgehad. 2Jesus en sy dissipels was aan tafel. Die duiwel het toe al klaar vir Judas seun van Simon Iskariot op die gedagte gebring om Jesus te verraai. 3Jesus het geweet dat die Vader alles in sy hande gegee het en dat Hy van God gekom het en na God teruggaan. 4Toe het Hy van die tafel af opgestaan, sy bokleed uitgetrek en 'n handdoek gevat en om Hom vasgemaak. 5Daarna het Hy water in 'n wasskottel gegooi en begin om sy dissipels se voete te was en dit dan af te droog met die handdoek wat Hy omgehad het. 6Toe Hy by Simon Petrus kom, vra dié vir Hom: Here, gaan Ú mý voete was? 7En Jesus antwoord hom: Wat Ek doen, begryp jy nie nóú nie, maar later sal jy dit verstaan. 8Maar Petrus sê vir Hom: U sal in alle ewigheid nooit my voete was nie! Daarop sê Jesus vir hom: As Ek jou nie was nie, het jy nie deel aan My nie. 9Simon Petrus sê toe vir Hom: Here, dan nie net my voete nie, maar ook my hande en my gesig. 10En Jesus sê vir hom: Hy wat klaar gebad het, is heeltemal skoon; hy hoef later niks meer as sy voete te was nie. En julle is nou skoon, maar nie almal nie. 11Jesus het geweet wie Hom sou verraai; daarom het Hy gesê: Julle is nie almal skoon nie. 12Toe Hy hulle voete klaar gewas en sy bokleed aangetrek het en weer aangesit het, sê Hy vir hulle: Verstaan julle wat Ek vir julle gedoen het? 13Julle noem My julle Leermeester en Here, en julle is reg, want Ek is dit. 14As Ek, wat julle Here en julle Leermeester is, dan julle voete gewas het, behoort julle ook mekaar se voete te was. 15Ek het vir julle 'n voorbeeld gestel, en soos Ek vir julle gedoen het, moet julle ook doen. 16Dít verseker Ek julle: 'n Slaaf is nie belangriker as sy eienaar nie, en 'n gesant ook nie belangriker as die een wat hom gestuur het nie. 17Julle weet dit nou; gelukkig is julle as julle dit ook doen. 18Ek praat nie van julle almal nie; Ek weet wie Ek uitgekies het. Maar die Skrif moet vervul word: Hy wat van my brood eet, het My in die rug gesteek.'19Ek sê dit nou al vir julle voordat dit gebeur, sodat wanneer dit gebeur, julle kan glo dat Ek is wat Ek is. 20Dit verseker Ek julle: Wie iemand ontvang wat Ek stuur, ontvang My; en wie My ontvang, ontvang Hom wat My gestuur het. 21Na hierdie woorde het Jesus hewig ontsteld geword en openlik verklaar: Dit verseker Ek julle: Een van julle sal My verraai. 22Die dissipels het verslae na mekaar gekyk en nie geweet wie Hy bedoel nie. 23Die dissipel vir wie Jesus baie lief was, het net langs Hom aan tafel gesit. 24Simon Petrus beduie toe vir hom dat hy moet vra wie dit is wat Jesus bedoel. 25Hy leun toe oor na Jesus se kant en vra vir Hom: Here, wie is dit? 26Jesus het

geantwoord: Dit is die een vir wie Ek 'n stukkie brood wat Ek in die sous ingesteek het, sal gee. Hy vat toe 'n stukkie brood, steek dit in die sous en gee dit vir Judas seun van Simon Iskariot. 27En nadat Judas die stukkie brood gevat het, het die Satan in hom ingevaar. Toe sê Jesus vir hom: Wat jy wil doen, moet jy baie gou doen! 28Niemand van die ander wat aan tafel was, het geweet waarom Hy dit vir hom gesê het nie. 29Omdat Judas die beursie gehad het, het party van hulle gedink dat Jesus vir hom sê: Gaan koop wat ons vir die paasfees nodig het, of dat hy iets vir die armes moes gaan gee. 30Nadat Judas dan die stukkie brood gevat het, het hy dadelik uitgegaan. Dit was nag. 31Toe Judas uit is, sê Jesus: Nou word die Seun van die mens verheerlik, en God word deur Hom verheerlik. 32En aangesien God deur Hom verheerlik word, sal God self Hom ook verheerlik; en Hy sal Hom binnekort verheerlik. 33My kinders, Ek is nog net 'n klein rukkie by julle. Dan sal julle My soek, en soos Ek vir die Jode gesê het, sê Ek nou vir julle ook: Waar Ek heen gaan, kan julle nie kom nie. 34Ek gee julle 'n nuwe gebod: julle moet mekaar liefhê. Soos Ek julle liefhet, moet julle mekaar ook liefhê. 35As julle mekaar liefhet, sal almal weet dat julle dissipels van My is. 36Simon Petrus vra toe vir Hom: Here, waarheen gaan U? Jesus het hom geantwoord: Waarheen Ek gaan, kan jy My nie nou volg nie, maar later sal jy My volg. 37Toe sê Petrus vir Hom: Here, hoekom kan ek U nie nou volg nie? Ek sal my lewe vir U aflê. 38Sal jy jou lewe vir My aflê? vra Jesus. Dít verseker Ek jou: Nog voor die haan kraai, sal jy My drie keer verloën.

# John 14

**I Am the Way, and the Truth, and the Life**

**Joh 14:1** "Do not be worried and upset," Jesus told them. "Believe in God and believe also in me.

Joh 14:2 There are many rooms in my Father's house, and I am going to prepare a place for you. I would not tell you this if it were not so.

Joh 14:3 And after I go and prepare a place for you, I will come back and take you to myself, so that you will be where I am.

Joh 14:4 You know the way that leads to the place where I am going."

Joh 14:5 Thomas said to him, "Lord, we do not know where you are going; so how can we know the way to get there?"

Joh 14:6 Jesus answered him, "I am the way, the truth, and the life; no one goes to the Father except by me.

Joh 14:7 Now that you have known me," he said to them, "you will know my Father also, and from now on you do know him and you have seen him."

Joh 14:8 Philip said to him, "Lord, show us the Father; that is all we need."

Joh 14:9 Jesus answered, "For a long time I have been with you all; yet you do not know me, Philip? Whoever has seen me has seen the Father. Why, then, do you say, 'Show us the Father'?

Joh 14:10 Do you not believe, Philip, that I am in the Father and the Father is in me? The words that I have spoken to you," Jesus said to his disciples, "do not come from me. The Father, who remains in me, does his own work.

Joh 14:11 Believe me when I say that I am in the Father and the Father is in me. If not, believe because of the things I do.

Joh 14:12 I am telling you the truth: those who believe in me will do what I do—yes, they will do even greater things, because I am going to the Father.

Joh 14:13 And I will do whatever you ask for in my name, so that the Father's glory will be shown through the Son.

Joh 14:14 If you ask me for anything in my name, I will do it.

**Jesus Promises the Holy Spirit**

Joh 14:15 "If you love me, you will obey my commandments.

Joh 14:16 I will ask the Father, and he will give you another Helper, who will stay with you forever.

Joh 14:17 He is the Spirit, who reveals the truth about God. The world cannot receive him, because it cannot see him or know him. But you know him, because he remains with you and is in you.

Joh 14:18 "When I go, you will not be left all alone; I will come back to you.

Joh 14:19 In a little while the world will see me no more, but you will see me; and because I live, you also will live.

Joh 14:20 When that day comes, you will know that I am in my Father and that you are in me, just as I am in you.

Joh 14:21 "Those who accept my commandments and obey them are the ones who love me. My Father will love those who love me; I too will love them and reveal myself to them."

Joh 14:22 Judas (not Judas Iscariot) said, "Lord, how can it be that you will reveal yourself to us and not to the world?"

Joh 14:23 Jesus answered him, "Those who love me will obey my teaching. My Father will love them, and my Father and I will come to them and live with them.

Joh 14:24 Those who do not love me do not obey my teaching. And the teaching you have heard is not mine, but comes from the Father, who sent me.

Joh 14:25 "I have told you this while I am still with you.

Joh 14:26 The Helper, the Holy Spirit, whom the Father will send in my name, will teach you everything and make you remember all that I have told you.

Joh 14:27 "Peace is what I leave with you; it is my own peace that I give you. I do not give it as the world does. Do not be worried and upset; do not be afraid.

Joh 14:28 You heard me say to you, 'I am leaving, but I will come back to you.' If you loved me, you would be glad that I am going to the Father; for he is greater than I.

Joh 14:29 I have told you this now before it all happens, so that when it does happen, you will believe.

Joh 14:30 I cannot talk with you much longer, because the ruler of this world is coming. He has no power over me,

Joh 14:31 but the world must know that I love the Father; that is why

I do everything as he commands me. "Come, let us go from this place.

**JOHANNES 14**

1Julle moet nie ontsteld wees nie. Glo in God; glo ook in My. 2In die huis van my Vader is daar baie woonplek. As dit nie so was nie, sou Ek nie vir julle gesê het Ek gaan om vir julle plek gereed te maak nie. 3En as Ek gegaan het en vir julle plek gereed gemaak het, kom Ek terug en sal julle na My toe neem, sodat julle ook kan wees waar Ek is. 4En julle ken die weg na die plek waarheen Ek gaan. 5Tomas sê toe vir Hom: Here, ons weet nie waarheen U gaan nie; hoe kan ons dan die weg daarheen ken? 6Jesus het vir hom gesê: Ek is die weg en die waarheid en die lewe. Niemand kom na die Vader toe behalwe deur My nie. 7As julle My ken, sal julle my Vader ook ken. En van nou af ken julle Hom en sien julle Hom. 8Toe sê Filippus vir Hom: Here, wys vir ons die Vader, en dit is vir ons genoeg. 9En Jesus sê vir hom: Ek is al so lank by julle, en ken jy My nie, Filippus? Wie My sien, sien die Vader. Hoe kan jy dan sê: Wys vir ons die Vader'? 10Glo jy nie dat Ek in die Vader is en die Vader in My nie? Die woorde wat Ek met julle praat, praat Ek nie uit my eie nie; maar dit kom van die Vader wat in My bly en sy werke doen. 11Glo in My omdat Ek in die Vader is en die Vader in My; of anders, glo op grond van die werke self. 12Dít verseker Ek julle: Wie in My glo, sal ook die dinge doen wat Ek doen; en hy sal nog groter dinge as dit doen, omdat Ek na die Vader toe gaan. 13Wat julle ook al in my Naam vra, sal Ek doen, sodat die Vader deur die Seun verheerlik kan word. 14As julle My iets in my Naam vra, sal Ek dit doen. 15As julle My liefhet, sal julle my opdragte uitvoer. 16Ek sal die Vader vra, en Hy sal vir julle 'n ander Voorspraak stuur om vir ewig by julle te wees, 17naamlik die Gees van die waarheid. Die wêreld kan Hom nie ontvang nie, omdat hulle Hom nie sien en Hom nie ken nie. Maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees. 18Ek sal julle nie as weeskinders agterlaat nie; Ek kom weer na julle toe. 19Nog net 'n klein rukkie, en dan sien die wêreld My nie meer nie, maar julle sien My, omdat Ek lewe en julle sal lewe. 20Daardie dag sal julle weet dat Ek in my Vader is en julle in My en Ek in julle. 21Wie my opdragte het en dit uitvoer dit is hy wat My liefhet. En wie My liefhet, hóm sal my Vader liefhê, en Ek sal hom ook liefhê en My aan hom openbaar. 22Judas, nie Judas Iskariot nie, vra toe vir Hom: Here, hoe kom dit dat U U aan ons gaan openbaar en nie aan die wêreld nie? 23Jesus antwoord hom: As iemand My liefhet, sal hy my woorde ter harte neem; en my Vader sal hom liefhê, en Ons sal na hom toe kom en by hom woon. 24Wie My nie liefhet nie, neem my woorde nie ter harte nie; en die woorde wat julle hoor, is nie Myne nie, maar die Vader s'n wat My gestuur het. 25Dit sê Ek vir julle terwyl Ek nog by julle bly; 26en wanneer die Vader in my Naam die Voorspraak, die Heilige Gees, stuur, sal Hy julle alles leer en julle

herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het. [27]Vrede laat Ek vir julle na; my vrede gee Ek vir julle. Die vrede wat Ek vir julle gee, is nie die soort wat die wêreld gee nie. Julle moet nie ontsteld wees nie, en julle moet nie bang wees nie. [28]Julle het gehoor dat Ek vir julle gesê het: Ek gaan weg, maar Ek kom weer na julle toe. As julle My liefgehad het, sou julle bly gewees het dat Ek na die Vader toe gaan, omdat die Vader groter as Ek is. [29]En nou sê Ek dit vir julle voordat dit gebeur, sodat julle kan glo wanneer dit gebeur. [30]Ek sal nie meer lank met julle kan praat nie, want die owerste van die wêreld is aan die kom. Hy het geen mag oor My nie, [31]maar die wêreld moet weet dat Ek die Vader liefhet en daarom doen wat die Vader My beveel het. Staan op, laat ons hiervandaan weggaan.

# John 15

**I Am the True Vine**

**Joh 15:1** "I am the real vine, and my Father is the gardener.

Joh 15:2 He breaks off every branch in me that does not bear fruit, and he prunes every branch that does bear fruit, so that it will be clean and bear more fruit.

Joh 15:3 You have been made clean already by the teaching I have given you.

Joh 15:4 Remain united to me, and I will remain united to you. A branch cannot bear fruit by itself; it can do so only if it remains in the vine. In the same way you cannot bear fruit unless you remain in me.

Joh 15:5 "I am the vine, and you are the branches. Those who remain in me, and I in them, will bear much fruit; for you can do nothing without me.

Joh 15:6 Those who do not remain in me are thrown out like a branch and dry up; such branches are gathered up and thrown into the fire, where they are burned.

Joh 15:7 If you remain in me and my words remain in you, then you will ask for anything you wish, and you shall have it.

Joh 15:8 My Father's glory is shown by your bearing much fruit; and in this way you become my disciples.

Joh 15:9 I love you just as the Father loves me; remain in my love.

Joh 15:10 If you obey my commands, you will remain in my love, just as I have obeyed my Father's commands and remain in his love.

Joh 15:11 "I have told you this so that my joy may be in you and that your joy may be complete.

Joh 15:12 My commandment is this: love one another, just as I love you.

Joh 15:13 The greatest love you can have for your friends is to give your life for them.

Joh 15:14 And you are my friends if you do what I command you.

Joh 15:15 I do not call you servants any longer, because servants do not know what their master is doing. Instead, I call you friends, because I have told you everything I heard from my Father.

Joh 15:16 You did not choose me; I chose you and appointed you to go and bear much fruit, the kind of fruit that endures. And so the

Father will give you whatever you ask of him in my name.

Joh 15:17  This, then, is what I command you: love one another.

**The Hatred of the World**

Joh 15:18 "If the world hates you, just remember that it has hated me first.

Joh 15:19 If you belonged to the world, then the world would love you as its own. But I chose you from this world, and you do not belong to it; that is why the world hates you.

Joh 15:20 Remember what I told you: 'Slaves are not greater than their master.' If people persecuted me, they will persecute you too; if they obeyed my teaching, they will obey yours too.

Joh 15:21 But they will do all this to you because you are mine; for they do not know the one who sent me.

Joh 15:22 They would not have been guilty of sin if I had not come and spoken to them; as it is, they no longer have any excuse for their sin.

Joh 15:23 Whoever hates me hates my Father also.

Joh 15:24 They would not have been guilty of sin if I had not done among them the things that no one else ever did; as it is, they have seen what I did, and they hate both me and my Father.

Joh 15:25 This, however, was bound to happen so that what is written in their Law may come true: 'They hated me for no reason at all.'

Joh 15:26 "The Helper will come—the Spirit, who reveals the truth about God and who comes from the Father. I will send him to you from the Father, and he will speak about me.

Joh 15:27 And you, too, will speak about me, because you have been with me from the very beginning.

**JOHANNES 15**

1Ek is die ware wingerdstok en my Vader is die boer. 2Elke loot aan My wat nie vrugte dra nie, sny Hy af; maar elkeen wat vrugte dra, snoei Hy reg, sodat dit nog meer vrugte kan dra. 3Julle is alreeds reg gesnoei deur die woorde wat Ek vir julle gesê het. 4Julle moet in My bly en Ek in julle. 'n Loot kan nie uit sy eie vrugte dra as hy nie aan die wingerdstok bly nie; en so julle ook nie as julle nie in My bly nie. 5Ek is die wingerdstok, julle die lote. Wie in My bly en Ek in hom, dra baie vrugte, want sonder My kan julle niks doen nie. 6As iemand nie in My bly nie, word hy weggegooi soos 'n loot en hy verdroog. Die mense maak sulke lote bymekaar en gooi dit in die vuur, en dit verbrand. 7As julle in My bly en my woorde in julle, vra dan net wat julle wil hê, en julle sal dit kry. 8My Vader word juis daardeur verheerlik dat julle baie vrugte dra en my dissipels is. 9Soos die Vader My liefhet, het Ek julle ook lief. Julle moet in my liefde bly. 10As julle my opdragte uitvoer, sal julle in my liefde bly, net soos Ek die opdragte van my Vader uitvoer en in sy liefde bly. 11Dit sê Ek vir julle sodat my blydskap in julle kan wees en julle blydskap volkome kan wees. 12Dit is my opdrag: Julle moet mekaar liefhê soos Ek julle liefhet. 13Niemand het groter liefde as dit nie: dat hy sy lewe vir sy vriende aflê. 14Julle is my vriende as julle doen wat Ek julle beveel. 15Ek noem julle nie meer ondergeskiktes nie, want 'n ondergeskikte weet nie wat sy baas doen nie. Nee, Ek noem julle vriende, omdat Ek alles wat Ek van my Vader gehoor het, aan julle bekend gemaak het. 16Julle het My nie uitgekies nie, maar Ek het julle uitgekies en julle aangestel om uit te gaan en vrugte te dra, vrugte wat sal hou. So sal die Vader aan julle gee wat julle ook al in my Naam vra. 17Dit beveel Ek julle: Julle moet mekaar liefhê! 18As die wêreld julle haat, onthou: Hy het My voor julle gehaat. 19As julle aan die wêreld behoort het, sou die wêreld julle as sy eiendom liefgehad het. Omdat julle egter nie aan die wêreld behoort nie, maar Ek julle uit die wêreld uitgekies het, daarom haat die wêreld julle. 20Onthou wat Ek vir julle gesê het: 'n Slaaf is nie belangriker as sy eienaar nie. As hulle My vervolg het, sal hulle julle ook vervolg. As hulle my woorde ter harte geneem het, sal hulle julle s'n ook ter harte neem. 21Maar hulle sal dit alles aan julle doen omdat julle my Naam bely en hulle Hom nie ken wat My gestuur het nie. 22As Ek nie gekom en met hulle gepraat het nie, sou hulle nie skuldig gewees het nie; maar nou het hulle geen verskoning vir hulle sonde nie. 23Wie My haat, haat ook my Vader. 24As Ek nie by hulle die werke gedoen het wat niemand anders gedoen het nie, sou hulle nie skuldig gewees het nie; maar nou sien hulle dit, en tog haat hulle My en my Vader. 25Maar die woorde wat in die Skrif geskrywe staan, moet vervul word: Hulle het My sonder rede gehaat.'26Wanneer die

Voorspraak kom wat Ek vir julle van die Vader af sal stuur, die Gees van die waarheid, wat van die Vader uitgaan, sal Hy oor My getuig. 27En julle moet getuig, want julle is van die begin af by My.

# John 16

**Joh 16:1** "I have told you this, so that you will not give up your faith.

Joh 16:2 You will be expelled from the synagogues, and the time will come when those who kill you will think that by doing this they are serving God.

Joh 16:3 People will do these things to you because they have not known either the Father or me.

**The Work of the Holy Spirit**

Joh 16:4 But I have told you this, so that when the time comes for them to do these things, you will remember what I told you. "I did not tell you these things at the beginning, for I was with you.

Joh 16:5 But now I am going to him who sent me, yet none of you asks me where I am going.

Joh 16:6 And now that I have told you, your hearts are full of sadness.

Joh 16:7 But I am telling you the truth: it is better for you that I go away, because if I do not go, the Helper will not come to you. But if I do go away, then I will send him to you.

Joh 16:8 And when he comes, he will prove to the people of the world that they are wrong about sin and about what is right and about God's judgment.

Joh 16:9 They are wrong about sin, because they do not believe in me;

Joh 16:10 they are wrong about what is right, because I am going to the Father and you will not see me any more;

Joh 16:11 and they are wrong about judgment, because the ruler of this world has already been judged.

Joh 16:12 "I have much more to tell you, but now it would be too much for you to bear.

Joh 16:13 When, however, the Spirit comes, who reveals the truth about God, he will lead you into all the truth. He will not speak on his own authority, but he will speak of what he hears and will tell you of things to come.

Joh 16:14 He will give me glory, because he will take what I say and tell it to you.

Joh 16:15 All that my Father has is mine; that is why I said that the Spirit will take what I give him and tell it to you.

**Your Sorrow Will Turn into Joy**

Joh 16:16 "In a little while you will not see me any more, and then a little while later you will see me."

Joh 16:17 Some of his disciples asked among themselves, "What does this mean? He tells us that in a little while we will not see him, and then a little while later we will see him; and he also says, 'It is because I am going to the Father.'

Joh 16:18 What does this 'a little while' mean? We don't know what he is talking about!"

Joh 16:19 Jesus knew that they wanted to question him, so he said to them, "I said, 'In a little while you will not see me, and then a little while later you will see me.' Is this what you are asking about among yourselves?

Joh 16:20 I am telling you the truth: you will cry and weep, but the world will be glad; you will be sad, but your sadness will turn into gladness.

Joh 16:21 When a woman is about to give birth, she is sad because her hour of suffering has come; but when the baby is born, she forgets her suffering, because she is happy that a baby has been born into the world.

Joh 16:22 That is how it is with you: now you are sad, but I will see you again, and your hearts will be filled with gladness, the kind of gladness that no one can take away from you.

Joh 16:23 "When that day comes, you will not ask me for anything. I am telling you the truth: the Father will give you whatever you ask of him in my name.

Joh 16:24 Until now you have not asked for anything in my name; ask and you will receive, so that your happiness may be complete.

**I Have Overcome the World**

Joh 16:25 "I have used figures of speech to tell you these things. But the time will come when I will not use figures of speech, but will speak to you plainly about the Father.

Joh 16:26 When that day comes, you will ask him in my name; and I do not say that I will ask him on your behalf,

Joh 16:27 for the Father himself loves you. He loves you because you love me and have believed that I came from God.

Joh 16:28 I did come from the Father, and I came into the world; and now I am leaving the world and going to the Father."

Joh 16:29 Then his disciples said to him, "Now you are speaking plainly, without using figures of speech.

Joh 16:30 We know now that you know everything; you do not need to have someone ask you questions. This makes us believe that you came from God."

Joh 16:31 Jesus answered them, "Do you believe now?

Joh 16:32 The time is coming, and is already here, when all of you will be scattered, each of you to your own home, and I will be left all alone. But I am not really alone, because the Father is with me.

Joh 16:33 I have told you this so that you will have peace by being united to me. The world will make you suffer. But be brave! I have defeated the world!"

# JOHANNES 16

1Hierdie dinge sê Ek vir julle sodat julle nie afvallig word nie. 2Die mense sal julle uit die sinagoges ban. Daar kom selfs 'n tyd dat elkeen wat een van julle doodmaak, sal dink dat hy 'n diens aan God bewys. 3En dit sal hulle doen, omdat hulle die Vader nie ken nie en My ook nie. 4Maar Ek sê dit nou vir julle, sodat wanneer die tyd daarvoor aanbreek, julle daaraan moet dink dat Ek dit vir julle gesê het. Ek het dit egter nie van die begin af vir julle gesê nie, omdat Ek nog by julle was. 5Nou gaan Ek na Hom toe wat My gestuur het, en tog vra niemand van julle vir My: Waar gaan U heen?' nie. 6Maar omdat Ek dit vir julle sê, is julle harte vol droefheid. 7Tog sê Ek vir julle die waarheid: Dit is tot julle voordeel dat Ek weggaan, want as Ek nie weggaan nie, sal die Voorspraak, die Heilige Gees, nie na julle toe kom nie; maar as Ek gaan, sal Ek Hom na julle toe stuur. 8En wanneer Hy kom, sal Hy bewys dat die wêreld skuldig is aan sonde, en dat die reg aan my kant is, en dat die oordeel al gekom het. 9Die wêreld is skuldig aan sonde, want die wêreld glo nie in My nie; 10die reg is aan my kant, want Ek gaan na die Vader toe, en julle sal My nie meer sien nie; 11die oordeel het al gekom, want die owerste van hierdie wêreld is klaar veroordeel. 12Ek het nog baie dinge om vir julle te sê, maar julle sal dit nie nou kan begryp nie. 13Wanneer Hy kom, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei. Wat Hy sal sê, sal nie van Homself kom nie: Hy sal net sê wat Hy hoor, en Hy sal die dinge wat gaan kom, aan julle verkondig. 14Hy sal My verheerlik, want wat Hy van My ontvang, sal Hy aan julle verkondig. 15Alles wat aan die Vader behoort, behoort ook aan My; daarom dat Ek gesê het: Wat Hy van My ontvang, sal Hy aan julle verkondig. 16Nog 'n klein rukkie, dan sien julle My nie meer nie; en weer 'n klein rukkie, dan sal julle My weer sien. 17Party van sy dissipels het toe vir mekaar gevra: Wat beteken dit dat Hy vir ons sê: Nog 'n klein rukkie, dan sien julle My nie; en weer 'n klein rukkie, dan sal julle My weer sien' en: Ek gaan na die Vader toe'? 18Hierdie klein rukkie' waarvan Hy praat, wat beteken dit? Ons weet nie wat Hy bedoel nie, het hulle gesê. 19Jesus het gemerk dat hulle dit vir Hom wou vra, en Hy sê toe vir hulle: Praat julle met mekaar daaroor dat Ek gesê het: Nog 'n klein rukkie, dan sien julle My nie; en weer 'n klein rukkie, dan sal julle My weer sien? 20Dit verseker Ek julle: Julle sal huil en treur, maar die wêreld sal bly wees. Julle sal bedroef word, maar julle droefheid sal in blydskap verander. 21'n Vrou kry swaar wanneer haar tyd gekom het en haar kindjie gebore word. Maar wanneer die kindjie gebore is, dink sy nie meer aan die pyn nie, so bly is sy dat daar 'n mens in die wêreld gekom het. 22Net so is julle ook nou bedroef, maar as Ek julle weer sien, sal julle harte vol blydskap wees, en niemand kan julle blydskap

van julle af wegneem nie. 23Daardie dag sal julle nie meer vrae aan My stel nie. Dít verseker Ek julle: Wat julle die Vader ook al in my Naam sal bid, sal Hy vir julle gee. 24Tot nou toe het julle nog nie in my Naam gebid nie. Bid, en julle sal ontvang, sodat julle blydskap volkome kan wees. 25Dit het Ek deur beeldspraak vir julle gesê. Daar kom 'n tyd wanneer Ek nie meer deur beeldspraak met julle sal praat nie maar julle reguit van die Vader sal vertel. 26Van daardie dag af sal julle in my Naam bid en hoef Ek nie julle voorspraak by die Vader te wees nie, 27want die Vader self het julle lief, omdat julle My liefhet en glo dat Ek van God gekom het. 28Ek het van die Vader gekom en Ek is hier in die wêreld. Nou verlaat Ek weer die wêreld en Ek gaan na die Vader toe. 29Sy dissipels sê toe: Kyk, nou praat U reguit en gebruik nie beeldspraak nie. 30Nou weet ons dat U alles weet, en niemand hoef U verder uit te vra nie. Ons glo nou dat U van God gekom het. 31Daarop sê Jesus vir hulle: Glo julle nou? 32Kyk, daar kom 'n tyd, en dit is nou al hier, dat julle uitmekaar gejaag sal word, elkeen sy eie koers in, en dat julle My alleen sal laat; en tog is Ek nie alleen nie, omdat die Vader by My is. 33Dit sê Ek vir julle, sodat julle vrede kan vind in My. In die wêreld sal julle dit moeilik hê; maar hou moed: Ek het die wêreld klaar oorwin.

# John 17

**The High Priestly Prayer**

**Joh 17:1** After Jesus finished saying this, he looked up to heaven and said, "Father, the hour has come. Give glory to your Son, so that the Son may give glory to you.

Joh 17:2 For you gave him authority over all people, so that he might give eternal life to all those you gave him.

Joh 17:3 And eternal life means to know you, the only true God, and to know Jesus Christ, whom you sent.

Joh 17:4 I have shown your glory on earth; I have finished the work you gave me to do.

Joh 17:5 Father! Give me glory in your presence now, the same glory I had with you before the world was made.

Joh 17:6 "I have made you known to those you gave me out of the world. They belonged to you, and you gave them to me. They have obeyed your word,

Joh 17:7 and now they know that everything you gave me comes from you.

Joh 17:8 I gave them the message that you gave me, and they received it; they know that it is true that I came from you, and they believe that you sent me.

Joh 17:9 "I pray for them. I do not pray for the world but for those you gave me, for they belong to you.

Joh 17:10 All I have is yours, and all you have is mine; and my glory is shown through them.

Joh 17:11 And now I am coming to you; I am no longer in the world, but they are in the world. Holy Father! Keep them safe by the power of your name, the name you gave me, so that they may be one just as you and I are one.

Joh 17:12 While I was with them, I kept them safe by the power of your name, the name you gave me. I protected them, and not one of them was lost, except the man who was bound to be lost—so that the scripture might come true.

Joh 17:13 And now I am coming to you, and I say these things in the world so that they might have my joy in their hearts in all its fullness.

Joh 17:14 I gave them your message, and the world hated them, because they do not belong to the world, just as I do not belong to the

world.

Joh 17:15 I do not ask you to take them out of the world, but I do ask you to keep them safe from the Evil One.

Joh 17:16 Just as I do not belong to the world, they do not belong to the world.

Joh 17:17 Dedicate them to yourself by means of the truth; your word is truth.

Joh 17:18 I sent them into the world, just as you sent me into the world.

Joh 17:19 And for their sake I dedicate myself to you, in order that they, too, may be truly dedicated to you.

Joh 17:20 "I pray not only for them, but also for those who believe in me because of their message.

Joh 17:21 I pray that they may all be one. Father! May they be in us, just as you are in me and I am in you. May they be one, so that the world will believe that you sent me.

Joh 17:22 I gave them the same glory you gave me, so that they may be one, just as you and I are one:

Joh 17:23 I in them and you in me, so that they may be completely one, in order that the world may know that you sent me and that you love them as you love me.

Joh 17:24 "Father! You have given them to me, and I want them to be with me where I am, so that they may see my glory, the glory you gave me; for you loved me before the world was made.

Joh 17:25 Righteous Father! The world does not know you, but I know you, and these know that you sent me.

Joh 17:26 I made you known to them, and I will continue to do so, in order that the love you have for me may be in them, and so that I also may be in them."

**JOHANNES 17**

1Nadat Jesus dit gesê het, het Hy na die hemel toe opgekyk en gesê: Vader, die tyd het gekom. Verheerlik u Seun, sodat die Seun U kan verheerlik. 2U het Hom immers die volmag oor die hele mensdom gegee om aan almal wat U Hom gegee het, die ewige lewe te gee. 3En dit is die ewige lewe: dat hulle U ken, die enigste ware God, en Jesus Christus, wat deur U gestuur is. 4Ek het U op die aarde verheerlik deur die werk te volbring wat U My gegee het om te doen. 5Verheerlik U My nou ook by U, Vader, met die heerlikheid wat Ek by U gehad het voordat die wêreld bestaan het. 6Ek het u Naam bekend gemaak aan die mense wat U My uit die wêreld gegee het. Hulle het aan U behoort, en U het hulle aan My gegee, en hulle het u woord ter harte geneem. 7Nou weet hulle dat alles wat U My gegee het, van U kom; 8want die woorde wat U My gegee het, het Ek aan hulle gegee. Hulle het dit aangeneem en tot die oortuiging gekom dat Ek waarlik van U gekom het, en hulle het geglo dat U My gestuur het. 9Ek bid vir hulle. Ek bid nie vir die wêreld nie maar vir dié wat U My gegee het, omdat hulle aan U behoort. 10Almal wat aan My behoort, behoort aan U; en wie aan U behoort, behoort aan My; en Ek word deur hulle verheerlik. 11Ek bly nie langer in die wêreld nie, maar hulle bly nog in die wêreld. Ek kom na U toe. Heilige Vader, bewaar hulle in u Naam, die Naam wat U My gegee het, sodat hulle net soos Ons een kan wees. 12Toe Ek by hulle was, het Ek hulle in u Naam bewaar, die Naam wat U My gegee het. Ek het hulle beskerm, en nie een van hulle het verlore gegaan nie, behalwe die een wat verlore moet gaan sodat die Skrif vervul kan word. 13Maar nou kom Ek na U toe. En Ek sê dit terwyl Ek nog in die wêreld is, sodat hulle my blydskap in al sy volheid in hulle kan hê. 14Ek het u woord aan hulle gegee, en die wêreld haat hulle, omdat hulle nie tot die wêreld behoort nie, net soos Ek ook nie tot die wêreld behoort nie. 15Ek bid nie dat U hulle uit die wêreld moet wegneem nie, maar dat U hulle van die Bose moet bewaar. 16Hulle behoort nie tot die wêreld nie, net soos Ek ook nie tot die wêreld behoort nie. 17Laat hulle aan U toegewy wees deur die waarheid. U woord is die waarheid. 18Soos U My na die wêreld toe gestuur het, het Ek hulle ook na die wêreld toe gestuur; 19en ter wille van hulle wy Ek My aan U toe, sodat hulle ook deur die waarheid aan U toegewy kan wees. 20Ek bid egter nie net vir hulle nie, maar ook vir dié wat deur hulle woorde tot geloof in My sal kom. 21Ek bid dat hulle almal een mag wees, net soos U, Vader, in My is en Ek in U, dat hulle ook in Ons mag wees, sodat die wêreld kan glo dat U My gestuur het. 22Die heerlikheid wat U My gegee het, het Ek ook aan hulle gegee, sodat hulle een kan wees net soos Ons een is: 23Ek in hulle en U in My, sodat hulle volkome een kan wees, sodat die wêreld kan

weet dat U My gestuur het en hulle liefhet net soos U My liefhet. 24Vader, Ek wil graag hê dat waar Ek is, hulle wat U My gegee het, ook by My moet wees, sodat hulle my heerlikheid kan sien, die heerlikheid wat U My gegee het omdat U My al voor die skepping van die wêreld liefgehad het. 25Regverdige Vader, die wêreld ken U nie, maar Ek ken U, en hulle hier weet dat U My gestuur het. 26Ek het u Naam aan hulle bekend gemaak, en Ek sal dit verder bekend maak, sodat die liefde wat U aan My bewys het, in hulle kan wees en Ek ook in hulle.

# John 18

**Betrayal and Arrest of Jesus**

**Joh 18:1** After Jesus had said this prayer, he left with his disciples and went across Kidron Brook. There was a garden in that place, and Jesus and his disciples went in.

Joh 18:2 Judas, the traitor, knew where it was, because many times Jesus had met there with his disciples.

Joh 18:3 So Judas went to the garden, taking with him a group of Roman soldiers, and some Temple guards sent by the chief priests and the Pharisees; they were armed and carried lanterns and torches.

Joh 18:4 Jesus knew everything that was going to happen to him, so he stepped forward and asked them, "Who is it you are looking for?"

Joh 18:5 "Jesus of Nazareth," they answered. "I am he," he said. Judas, the traitor, was standing there with them.

Joh 18:6 When Jesus said to them, "I am he," they moved back and fell to the ground.

Joh 18:7 Again Jesus asked them, "Who is it you are looking for?" "Jesus of Nazareth," they said.

Joh 18:8 "I have already told you that I am he," Jesus said. "If, then, you are looking for me, let these others go."

Joh 18:9 (He said this so that what he had said might come true: "Father, I have not lost even one of those you gave me.")

Joh 18:10 Simon Peter, who had a sword, drew it and struck the High Priest's slave, cutting off his right ear. The name of the slave was Malchus.

Joh 18:11 Jesus said to Peter, "Put your sword back in its place! Do you think that I will not drink the cup of suffering which my Father has given me?"

**Jesus Faces Annas and Caiaphas**

Joh 18:12 Then the Roman soldiers with their commanding officer and the Jewish guards arrested Jesus, tied him up,

Joh 18:13 and took him first to Annas. He was the father-in-law of Caiaphas, who was High Priest that year.

Joh 18:14 It was Caiaphas who had advised the Jewish authorities that it was better that one man should die for all the people.

**Peter Denies Jesus**

Joh 18:15 Simon Peter and another disciple followed Jesus. That other disciple was well known to the High Priest, so he went with Jesus into the courtyard of the High Priest's house,

Joh 18:16 while Peter stayed outside by the gate. Then the other disciple went back out, spoke to the girl at the gate, and brought Peter inside.

Joh 18:17 The girl at the gate said to Peter, "Aren't you also one of the disciples of that man?" "No, I am not," answered Peter.

Joh 18:18 It was cold, so the servants and guards had built a charcoal fire and were standing around it, warming themselves. So Peter went over and stood with them, warming himself.

**The High Priest Questions Jesus**

Joh 18:19 The High Priest questioned Jesus about his disciples and about his teaching.

Joh 18:20 Jesus answered, "I have always spoken publicly to everyone; all my teaching was done in the synagogues and in the Temple, where all the people come together. I have never said anything in secret.

Joh 18:21 Why, then, do you question me? Question the people who heard me. Ask them what I told them—they know what I said."

Joh 18:22 When Jesus said this, one of the guards there slapped him and said, "How dare you talk like that to the High Priest!"

Joh 18:23 Jesus answered him, "If I have said anything wrong, tell everyone here what it was. But if I am right in what I have said, why do you hit me?"

Joh 18:24 Then Annas sent him, still tied up, to Caiaphas the High Priest.

**Peter Denies Jesus Again**

Joh 18:25  Peter was still standing there keeping himself warm. So the others said to him, "Aren't you also one of the disciples of that man?" But Peter denied it. "No, I am not," he said.

Joh 18:26  One of the High Priest's slaves, a relative of the man whose ear Peter had cut off, spoke up. "Didn't I see you with him in the garden?" he asked.

Joh 18:27  Again Peter said "No"—and at once a rooster crowed.

**Jesus Before Pilate**

Joh 18:28  Early in the morning Jesus was taken from Caiaphas' house to the governor's palace. The Jewish authorities did not go inside the palace, for they wanted to keep themselves ritually clean, in order to be able to eat the Passover meal.

Joh 18:29  So Pilate went outside to them and asked, "What do you accuse this man of ?"

Joh 18:30  Their answer was, "We would not have brought him to you if he had not committed a crime."

Joh 18:31  Pilate said to them, "Then you yourselves take him and try him according to your own law." They replied, "We are not allowed to put anyone to death."

Joh 18:32  (This happened in order to make come true what Jesus had said when he indicated the kind of death he would die.)

**My Kingdom Is Not of This World**

Joh 18:33  Pilate went back into the palace and called Jesus. "Are you the king of the Jews?" he asked him.

Joh 18:34  Jesus answered, "Does this question come from you or have others told you about me?"

Joh 18:35  Pilate replied, "Do you think I am a Jew? It was your own people and the chief priests who handed you over to me. What have you done?"

Joh 18:36  Jesus said, "My kingdom does not belong to this world; if my kingdom belonged to this world, my followers would fight to keep me from being handed over to the Jewish authorities. No, my kingdom does not belong here!"

Joh 18:37  So Pilate asked him, "Are you a king, then?" Jesus answered, "You say that I am a king. I was born and came into the world for this one purpose, to speak about the truth. Whoever belongs to the truth listens to me."

Joh 18:38  "And what is truth?" Pilate asked. Then Pilate went back outside to the people and said to them, "I cannot find any reason to condemn him.

Joh 18:39  But according to the custom you have, I always set free a prisoner for you during the Passover. Do you want me to set free for you the king of the Jews?"

Joh 18:40  They answered him with a shout, "No, not him! We want Barabbas!" (Barabbas was a bandit.)

**JOHANNES 18**

1Nadat Jesus dit gesê het, het Hy met sy dissipels oor Kedronspruit gegaan. Daar was 'n tuin, en Hy en sy dissipels het daar ingegaan. 2Judas, sy verraaier, het ook die plek geken, omdat Jesus en sy dissipels dikwels daar gekom het. 3Judas het toe die afdeling soldate gevat en die wagte in diens van die priesterhoofde en die Fariseërs en hulle het daar aangekom met lanterns en fakkels en wapens. 4Omdat Jesus geweet het van alles wat oor Hom gaan kom, het Hy vorentoe gekom en vir hulle gevra: Vir wie soek julle? 5Jesus van Nasaret, antwoord hulle Hom. Dit is Ek! sê Hy toe vir hulle. Judas, sy verraaier, het ook daar by hulle gestaan. 6Toe Jesus dan vir hulle sê: Dit is Ek! het hulle teruggedeins en op die grond neergeval. 7Hy vra hulle toe weer: Vir wie soek julle? En hulle sê: Jesus van Nasaret. 8Toe sê Jesus: Ek het vir julle gesê dit is Ek. As julle My soek, laat die mense hier by My dan toe om weg te gaan. 9So sou vervul word wat Hy voorheen gesê het: Van dié wat U My gegee het, het Ek niemand verlore laat gaan nie. 10Simon Petrus het 'n swaard by hom gehad. Hy ruk dit toe uit, slaan daarmee na die slaaf van die hoëpriester en kap sy regteroor af. Die slaaf se naam was Malgus. 11Toe sê Jesus vir Petrus: Sit die swaard in sy skede terug. Moet Ek dan nie die lydensbeker drink wat die Vader My gegee het nie? 12Toe het die afdeling soldate onder die kommandant saam met die wagte in diens van die Joodse Raad vir Jesus gevange geneem en Hom geboei. 13Hulle het Hom eers na Annas toe gebring. Hy was die skoonvader van Kajafas, wat daardie jaar hoëpriester was. 14Dit was Kajafas wat vir die Jode die raad gegee het dat dit tot hulle voordeel is dat een man vir die volk sterwe. 15Simon Petrus en 'n ander dissipel het agter Jesus aangegaan. Daardie ander dissipel was aan die hoëpriester bekend en het saam met Jesus in die hoëpriester se woning 16ingegaan, maar Petrus het buite by die deur bly staan. Toe het daardie ander dissipel wat aan die hoëpriester bekend was, uitgegaan en met die deurwagter gepraat en vir Petrus ingebring. 17Die diensmeisie wat deurwagter was, sê toe vir Petrus: Jy is tog nie ook een van hierdie man se dissipels nie? Nee, ek is nie! antwoord hy. 18Die slawe en die wagte het hulle gestaan en warm maak by die vuur wat hulle gemaak het omdat dit koud was. En Petrus het hom ook saam met hulle gestaan en warm maak. 19Die hoëpriester het Jesus toe ondervra oor sy dissipels en oor sy leer. 20Jesus het hom geantwoord: Ek het in die openbaar met die mense gepraat. Ek het hulle altyd in die sinagoges en in die tempel geleer, waar al die Jode bymekaar kom; en Ek het niks in die geheim gesê nie. 21Waarom ondervra u My? Ondervra dié wat gehoor het wat Ek vir hulle gesê het. Hulle weet wat Ek gesê het. 22Toe Jesus dit sê, het een van die

# 1Corinthians 9

**Paul Surrenders His Rights**

**1Co 9:1** Am I not a free man? Am I not an apostle? Haven't I seen Jesus our Lord? And aren't you the result of my work for the Lord?

1Co 9:2 Even if others do not accept me as an apostle, surely you do! Because of your life in union with the Lord you yourselves are proof of the fact that I am an apostle.

1Co 9:3 When people criticize me, this is how I defend myself:

1Co 9:4 Don't I have the right to be given food and drink for my work?

1Co 9:5 Don't I have the right to follow the example of the other apostles and the Lord's brothers and Peter, by taking a Christian wife with me on my trips?

1Co 9:6 Or are Barnabas and I the only ones who have to work for our living?

1Co 9:7 What soldiers ever have to pay their own expenses in the army? What farmers do not eat the grapes from their own vineyard? What shepherds do not use the milk from their own sheep?

1Co 9:8 I don't have to limit myself to these everyday examples, because the Law says the same thing.

1Co 9:9 We read in the Law of Moses, "Do not muzzle an ox when you are using it to thresh grain." Now, is God concerned about oxen?

1Co 9:10 Didn't he really mean us when he said that? Of course that was written for us. Anyone who plows and anyone who reaps should do their work in the hope of getting a share of the crop.

1Co 9:11 We have sown spiritual seed among you. Is it too much if we reap material benefits from you?

1Co 9:12 If others have the right to expect this from you, don't we have an even greater right? But we haven't made use of this right. Instead, we have endured everything in order not to put any obstacle in the way of the Good News about Christ.

1Co 9:13 Surely you know that the men who work in the Temple get their food from the Temple and that those who offer the sacrifices on the altar get a share of the sacrifices.

1Co 9:14 In the same way, the Lord has ordered that those who preach the gospel should get their living from it.

1Co 9:15 But I haven't made use of any of these rights, nor am I

writing this now in order to claim such rights for myself. I would rather die first! Nobody is going to turn my rightful boast into empty words!

1Co 9:16  I have no right to boast just because I preach the gospel. After all, I am under orders to do so. And how terrible it would be for me if I did not preach the gospel!

1Co 9:17  If I did my work as a matter of free choice, then I could expect to be paid; but I do it as a matter of duty, because God has entrusted me with this task.

1Co 9:18  What pay do I get, then? It is the privilege of preaching the Good News without charging for it, without claiming my rights in my work for the gospel.

1Co 9:19  I am a free man, nobody's slave; but I make myself everybody's slave in order to win as many people as possible.

1Co 9:20  While working with the Jews, I live like a Jew in order to win them; and even though I myself am not subject to the Law of Moses, I live as though I were when working with those who are, in order to win them.

1Co 9:21  In the same way, when working with Gentiles, I live like a Gentile, outside the Jewish Law, in order to win Gentiles. This does not mean that I don't obey God's law; I am really under Christ's law.

1Co 9:22  Among the weak in faith I become weak like one of them, in order to win them. So I become all things to all people, that I may save some of them by whatever means are possible.

1Co 9:23  All this I do for the gospel's sake, in order to share in its blessings.

1Co 9:24  Surely you know that many runners take part in a race, but only one of them wins the prize. Run, then, in such a way as to win the prize.

1Co 9:25  Every athlete in training submits to strict discipline, in order to be crowned with a wreath that will not last; but we do it for one that will last forever.

1Co 9:26  That is why I run straight for the finish line; that is why I am like a boxer who does not waste his punches.

1Co 9:27  I harden my body with blows and bring it under complete control, to keep myself from being disqualified after having called others to the contest.

**I KORINTHIËRS 9**

1Is ek nie vry nie? Is ek nie 'n apostel nie? Het ek nie vir Jesus, ons Here, gesien nie? Is julle wat aan die Here behoort, nie die vrug van my werk nie? 2Al is ek vir ander nie 'n apostel nie, vir julle is ek dit tog. Immers, julle wat aan die Here behoort, is die seël op my apostelskap. 3My verdediging teen dié wat regter oor my speel, is dít: 4het ons dan nie reg op lewensonderhoud nie? 5Het ons nie selfs die reg om elkeen sy vrou wat 'n gelowige is, op reis saam te neem soos ook die ander apostels en die Here se broers en Sefas nie? 6Of is dit net ek en Barnabas wat nie die reg het om op te hou met die handearbeid vir eie onderhoud nie? 7Wie dien ooit op eie koste as soldaat? Wie plant 'n wingerd en eet nie van sy vrugte nie? Of wie pas vee op en geniet nie van hulle melk nie? 8Wat ek sê, is nie maar net alledaagse waarhede nie. Sê die wet dit nie ook nie? 9In die wet van Moses staan daar tog geskrywe: Jy mag nie 'n bees waarmee jy graan dors, se bek toebind nie. Is dit miskien oor die beeste dat God Hom bekommer? 10of sê Hy dit juis ter wille van óns? Ja, ter wille van ons is dit geskrywe. Hy wat ploeg, moet met verwagting ploeg, en hy wat dors, moet dit doen met die verwagting om sy deel te ontvang. 11As ons vir julle die geestelike saad gesaai het, is dit dan te veel gevra as ons van julle die stoflike lewensonderhoud sou inoes? 12As julle aan ander hierdie reg toestaan, kom dit ons dan nie nog meer toe nie? Maar van hierdie reg het ons nie gebruik gemaak nie. Inteendeel, ons dra al die koste self sodat ons geen hindernis in die weg van die evangelie van Christus sou lê nie. 13Weet julle nie dat dié wat tempeldiens verrig, uit die tempel lewe, en dat dié wat die altaar bedien, uit die offers hulle deel ontvang nie? 14So het die Here ook bepaal dat dié wat die evangelie verkondig, hulle lewensonderhoud uit die verkondiging van die evangelie moet ontvang. 15Wat my betref, ek het hiervan geen gebruik gemaak nie. Ek skryf dit ook nie met die bedoeling om daarop aanspraak te maak nie. Ek gaan liewer dood! Dié roem sal niemand my ontneem nie! 16As ek die evangelie verkondig, is dit nie vir my 'n rede om te roem nie. Ek verkondig die evangelie omdat ek móét! En wee my as ek dit nie doen nie! 17As ek dit uit eie keuse doen, kan ek op loon aanspraak maak, maar ek doen dit nie uit eie keuse nie: dit is 'n taak wat aan my toevertrou is. 18Wat is my loon dan? Dit is dat ek as prediker die evangelie kosteloos verkondig en so afstand doen van my reg wat aan die verkondiging van die evangelie verbonde is. 19Hoewel ek vry is en van niemand afhanklik nie, het ek my aan almal diensbaar gestel om soveel mense as moontlik vir Christus te wen. 20Vir die Jode het ek soos 'n Jood geword om Jode te wen. Hoewel ek self nie meer onder die wet is nie, het ek my vir dié wat onder die wet staan, onder die wet gestel om

hulle te wen. [21]Hoewel ek nie sonder die wet van God is nie, maar onder die wet van Christus, het ek vir dié wat sonder die wet is, geword soos een sonder die wet om hulle te wen. [22]Vir die swakkes het ek swak geword om die swakkes te wen. Vir almal het ek alles geword om in elk geval sommige te red. [23]Dit alles doen ek ter wille van die evangelie, sodat ek aan die vrug daarvan deel kan hê. [24]Weet julle nie dat atlete wat aan 'n wedloop deelneem, wel almal hardloop, maar dat net een die prys ontvang nie? Hardloop dan só dat julle die prys kan wen. [25]Almal wat aan 'n wedstryd deelneem, ontsê hulleself allerlei dinge. Hulle doen dit om 'n verganklike oorwinnaarskroon te verkry, maar ons 'n onverganklike. [26]Ek hardloop dan ook soos een wat nie van sy doel onseker is nie; ek slaan soos 'n bokser wat nie in die lug slaan nie. [27]Maar ek oefen my liggaam en bring dit onder beheer, sodat ek nie ander tot die stryd oproep en self nie kwalifiseer nie.

# 1Corinthians 10

**Warning Against Idolatry**

**1Co 10:1** I want you to remember, my friends, what happened to our ancestors who followed Moses. They were all under the protection of the cloud, and all passed safely through the Red Sea.

1Co 10:2 In the cloud and in the sea they were all baptized as followers of Moses.

1Co 10:3 All ate the same spiritual bread

1Co 10:4 and drank the same spiritual drink. They drank from the spiritual rock that went with them; and that rock was Christ himself.

1Co 10:5 But even then God was not pleased with most of them, and so their dead bodies were scattered over the desert.

1Co 10:6 Now, all of this is an example for us, to warn us not to desire evil things, as they did,

1Co 10:7 nor to worship idols, as some of them did. As the scripture says, "The people sat down to a feast which turned into an orgy of drinking and sex."

1Co 10:8 We must not be guilty of sexual immorality, as some of them were—and in one day twenty-three thousand of them fell dead.

1Co 10:9 We must not put the Lord to the test, as some of them did—and they were killed by snakes.

1Co 10:10 We must not complain, as some of them did—and they were destroyed by the Angel of Death.

1Co 10:11 All these things happened to them as examples for others, and they were written down as a warning for us. For we live at a time when the end is about to come.

1Co 10:12 If you think you are standing firm you had better be careful that you do not fall.

1Co 10:13 Every test that you have experienced is the kind that normally comes to people. But God keeps his promise, and he will not allow you to be tested beyond your power to remain firm; at the time you are put to the test, he will give you the strength to endure it, and so provide you with a way out.

1Co 10:14 So then, my dear friends, keep away from the worship of idols.

1Co 10:15 I speak to you as sensible people; judge for yourselves what I say.

1Co 10:16 The cup we use in the Lord's Supper and for which we give thanks to God: when we drink from it, we are sharing in the blood of Christ. And the bread we break: when we eat it, we are sharing in the body of Christ.

1Co 10:17 Because there is the one loaf of bread, all of us, though many, are one body, for we all share the same loaf.

1Co 10:18 Consider the people of Israel; those who eat what is offered in sacrifice share in the altar's service to God.

1Co 10:19 Do I imply, then, that an idol or the food offered to it really amounts to anything?

1Co 10:20 No! What I am saying is that what is sacrificed on pagan altars is offered to demons, not to God. And I do not want you to be partners with demons.

1Co 10:21 You cannot drink from the Lord's cup and also from the cup of demons; you cannot eat at the Lord's table and also at the table of demons.

1Co 10:22 Or do we want to make the Lord jealous? Do we think that we are stronger than he?

**Do All to the Glory of God**

1Co 10:23 "We are allowed to do anything," so they say. That is true, but not everything is good. "We are allowed to do anything"—but not everything is helpful.

1Co 10:24 None of you should be looking out for your own interests, but for the interests of others.

1Co 10:25 You are free to eat anything sold in the meat market, without asking any questions because of your conscience.

1Co 10:26 For, as the scripture says, "The earth and everything in it belong to the Lord."

1Co 10:27 If an unbeliever invites you to a meal and you decide to go, eat what is set before you, without asking any questions because of your conscience.

1Co 10:28 But if someone tells you, "This food was offered to idols," then do not eat that food, for the sake of the one who told you and for conscience' sake—

1Co 10:29 that is, not your own conscience, but the other person's conscience. "Well, then," someone asks, "why should my freedom to act be limited by another person's conscience?

1Co 10:30 If I thank God for my food, why should anyone criticize me about food for which I give thanks?"

1Co 10:31 Well, whatever you do, whether you eat or drink, do it all for God's glory.

1Co 10:32 Live in such a way as to cause no trouble either to Jews or Gentiles or to the church of God.

1Co 10:33 Just do as I do; I try to please everyone in all that I do, not thinking of my own good, but of the good of all, so that they might be saved.

**I KORINTHIËRS 10**

1Broers, ek wil julle daaraan herinner dat ons voorvaders almal onder die beskerming van die wolk was en almal veilig deur die see gegaan het. 2Omdat hulle almal vir Moses gevolg het, is hulle almal in die wolk en in die see gedoop. 3Almal het dieselfde geestelike voedsel geëet, 4en almal het dieselfde geestelike drank gedrink: hulle het gedrink uit 'n geestelike rots wat met hulle saamgegaan het. Die rots was Christus. 5Tog was God met die meeste van hulle nie tevrede nie, want hulle het in die woestyn omgekom. 6Hierdie dinge het gebeur as voorbeelde vir ons dat ons ons nie soos hulle deur sondige begeertes moet laat dryf nie. 7Julle moenie afgodsdienaars word nie, soos sommige van hulle oor wie daar geskrywe staan: Die volk het gaan sit om te eet en te drink en het opgestaan en hulle aan uitspattighede oorgegee.8Laat ons ook nie onsedelikheid pleeg nie, soos sommige van hulle onsedelikheid gepleeg het, en op een dag het daar drie en twintig duisend omgekom. 9Laat ons Christus nie uittart nie, soos sommige van hulle Hom uitgetart het, en hulle het deur slange omgekom. 10En moenie teen God in verset kom nie, soos sommige van hulle in verset gekom het, en hulle het deur die engel van die dood omgekom. 11Hierdie dinge het oor hulle gekom as 'n voorbeeld vir ons en is opgeskryf as 'n waarskuwing vir ons wat die einde van die tye al beleef. 12Daarom, wie meen dat hy staan, moet oppas dat hy nie val nie. 13Geen versoeking wat meer is as wat 'n mens kan weerstaan, het julle oorval nie. God is getrou. Hy sal nie toelaat dat julle bo julle kragte versoek word nie; as die versoeking kom, sal Hy ook die uitkoms gee, sodat julle dit kan weerstaan. 14Daarom, my geliefdes, moet niks met die afgodsdiens te doen hê nie. 15Ek praat met julle as verstandige mense. Beoordeel self wat ek sê. 16Die beker van danksegging, waarvoor ons God dank, is dit nie die gemeenskap met die bloed van Christus nie? Die brood wat ons breek, is dit nie die gemeenskap met die liggaam van Christus nie? 17Omdat dit een brood is, is ons, al is ons baie, saam een liggaam, want ons het almal deel aan die een brood. 18Kyk maar hoe is dit by die Joodse volk. Kom daar dan nie gemeenskap tot stand tussen die offeraltaar en dié wat die offers eet nie? 19Wat wil ek hiermee sê? Dat 'n afgodsoffer of 'n afgod enige betekenis het? 20Nee, maar dat dié wat aan hulle offer, aan bose geeste offer en nie aan God nie. En ek wil nie hê julle moet met bose geeste gemeenskap hou nie. 21Julle kan nie die beker van die Here drink en ook die beker van bose geeste nie. Julle kan nie deel hê aan die tafel van die Here en ook aan die tafel van bose geeste nie. 22Of wil ons die Here uittart? Is ons miskien sterker as Hy? 23Daar is mense wat sê: Alles is geoorloof. Ja, maar nie alles is heilsaam nie. Alles is geoorloof, sê hulle. Ja, maar alles is nie opbouend nie. 24'n

Mens moet nie sy eie voordeel soek nie, maar dié van ander. 25Alles wat in 'n slaghuis verkoop word, kan julle eet sonder om ter wille van die gewete navraag te doen, 26want die aarde met alles wat daarop is, behoort aan die Here.27As 'n ongelowige julle uitnooi en julle besluit om te gaan, kan julle alles eet wat vir julle voorgesit word, sonder om ter wille van die gewete navraag te doen. 28Maar as iemand vir julle sê: Die vleis is 'n afgodsoffer, moet dit dan nie eet nie, ter wille van hom wat dit gesê het en ter wille van die gewete. 29Ek bedoel nou nie jou eie gewete nie, maar dié van die ander man. Waarom, sou jy vra, moet my vryheid beperk word deur 'n ander man se gewete? 30As ek iets met danksegging geniet, waarom word daar van my kwaad gepraat oor iets waarvoor ek God dank? 31Of julle eet en of julle drink of wat julle ook al doen, doen alles tot eer van God. 32Moenie aanstoot gee nie, nie aan Jode of aan Grieke of aan die gemeente van God nie. 33Maak soos ek: ek probeer om almal in alles tegemoet te kom. Ek soek nie my eie belang nie maar dié van baie ander, sodat hulle gered kan word.

# 1Corinthians 11

**1Co 11:1** Imitate me, then, just as I imitate Christ.

**Head Coverings**

1Co 11:2 I praise you because you always remember me and follow the teachings that I have handed on to you.

1Co 11:3 But I want you to understand that Christ is supreme over every man, the husband is supreme over his wife, and God is supreme over Christ.

1Co 11:4 So a man who prays or proclaims God's message in public worship with his head covered disgraces Christ.

1Co 11:5 And any woman who prays or proclaims God's message in public worship with nothing on her head disgraces her husband; there is no difference between her and a woman whose head has been shaved.

1Co 11:6 If the woman does not cover her head, she might as well cut her hair. And since it is a shameful thing for a woman to shave her head or cut her hair, she should cover her head.

1Co 11:7 A man has no need to cover his head, because he reflects the image and glory of God. But woman reflects the glory of man;

1Co 11:8 for man was not created from woman, but woman from man.

1Co 11:9 Nor was man created for woman's sake, but woman was created for man's sake.

1Co 11:10 On account of the angels, then, a woman should have a covering over her head to show that she is under her husband's authority.

1Co 11:11 In our life in the Lord, however, woman is not independent of man, nor is man independent of woman.

1Co 11:12 For as woman was made from man, in the same way man is born of woman; and it is God who brings everything into existence.

1Co 11:13 Judge for yourselves whether it is proper for a woman to pray to God in public worship with nothing on her head.

1Co 11:14 Why, nature itself teaches you that long hair on a man is a disgrace,

1Co 11:15 but on a woman it is a thing of beauty. Her long hair has been given her to serve as a covering.

1Co 11:16 But if anyone wants to argue about it, all I have to say is that neither we nor the churches of God have any other custom in worship.

**The Lord's Supper**

1Co 11:17 In the following instructions, however, I do not praise you, because your meetings for worship actually do more harm than good.

1Co 11:18 In the first place, I have been told that there are opposing groups in your meetings; and this I believe is partly true.

1Co 11:19 (No doubt there must be divisions among you so that the ones who are in the right may be clearly seen.)

1Co 11:20 When you meet together as a group, it is not the Lord's Supper that you eat.

1Co 11:21 For as you eat, you each go ahead with your own meal, so that some are hungry while others get drunk.

1Co 11:22 Don't you have your own homes in which to eat and drink? Or would you rather despise the church of God and put to shame the people who are in need? What do you expect me to say to you about this? Shall I praise you? Of course I don't!

1Co 11:23 For I received from the Lord the teaching that I passed on to you: that the Lord Jesus, on the night he was betrayed, took a piece of bread,

1Co 11:24 gave thanks to God, broke it, and said, "This is my body, which is for you. Do this in memory of me."

1Co 11:25 In the same way, after the supper he took the cup and said, "This cup is God's new covenant, sealed with my blood. Whenever you drink it, do so in memory of me."

1Co 11:26 This means that every time you eat this bread and drink from this cup you proclaim the Lord's death until he comes.

1Co 11:27 It follows that if one of you eats the Lord's bread or drinks from his cup in a way that dishonors him, you are guilty of sin against the Lord's body and blood.

1Co 11:28 So then, you should each examine yourself first, and then eat the bread and drink from the cup.

1Co 11:29 For if you do not recognize the meaning of the Lord's body when you eat the bread and drink from the cup, you bring judgment on yourself as you eat and drink.

1Co 11:30 That is why many of you are sick and weak, and several have died.

1Co 11:31 If we would examine ourselves first, we would not come under God's judgment.

1Co 11:32 But we are judged and punished by the Lord, so that we shall not be condemned together with the world.

1Co 11:33 So then, my friends, when you gather together to eat the Lord's Supper, wait for one another.

1Co 11:34 And if any of you are hungry, you should eat at home, so that you will not come under God's judgment as you meet together. As for the other matters, I will settle them when I come.

**I KORINTHIËRS 11**

1Volg my voorbeeld, soos ek die voorbeeld van Christus volg. 2Ek vind dit prysenswaardig dat julle in alles aan my bly dink en vashou aan die oorgelewerde leer soos ek dit aan julle oorgedra het. 3Ek wil egter hê julle moet weet dat Christus die hoof is van elke man, en 'n man die hoof van sy vrou, en God die hoof van Christus. 4Elke man wat bid of profeteer met iets op sy kop, doen sy hoof, Christus, oneer aan. 5Maar elke vrou wat bid of profeteer sonder iets op haar kop, doen haar hoof, haar man, oneer aan, want dan is sy net soos 'n vrou wie se hare afgeskeer is. 6As 'n vrou nie iets op haar kop wil sit nie, kan sy ewe goed haar hare laat afsny. Maar aangesien dit 'n skande is vir 'n vrou om haar hare te laat afsny of afskeer, moet sy iets op haar kop sit. 7'n Man behoort nie iets op sy kop te sit nie. Hy is die beeld en sieraad van God, maar die vrou is die sieraad van die man. 8Die man is nie uit die vrou geneem nie, maar die vrou uit die man. 9Die man is ook nie ter wille van die vrou geskep nie, maar die vrou ter wille van die man. 10Daarom behoort die vrou 'n teken van die man se gesag oor haar op haar kop te hê ter wille van die engele. 11Tog het die Here bepaal dat die vrou nie sonder die man sal bestaan nie, en die man nie sonder die vrou nie, 12want soos die vrou uit die man geneem is, so kom die man deur die vrou in die wêreld, maar alles is uit God. 13Oordeel julle nou maar self: is dit betaamlik vir 'n vrou om sonder iets op haar kop in die erediens tot God te bid? 14Die algemene opvatting is tog dat dit vir 'n man nie eerbaar is om lang hare te dra nie, 15maar dat dit vir 'n vrou wel eerbaar is. Lang hare is immers vir haar gegee as 'n bedekking. 16Ons het in die erediens nie 'n ander gewoonte nie, en die ander gemeentes van God ook nie. Dit sê ek vir iemand wat hieroor wil stry. 17Noudat ek besig is om voorskrifte te gee daar is dinge wat ek nie prysenswaardig vind nie. Dit is dat julle samekomste eerder kwaad doen as goed. 18Wat my veral hinder, is dat daar, soos ek hoor, verdeeldheid onder julle is wanneer julle as gemeente saamkom; en gedeeltelik glo ek dit ook. 19Daar moet trouens partyskappe onder julle wees sodat dit bekend kan word wie van julle die toets kan deurstaan. 20As julle dan as gemeente saamkom, is dit nie meer die nagmaal van die Here wat julle vier nie, 21want by die gemeenskaplike maaltyd eet elkeen gou sy eie eetgoed, met die gevolg dat party honger bly en party te veel drink. 22Het julle dan nie huise waar julle kan eet en drink nie? Of het julle nie eerbied vir die gemeente van God nie, en wil julle die armes verneder? Wat moet ek vir julle sê? Moet ek julle prys? Hieroor prys ek julle beslis nie! 23Ek het van die Here ontvang wat ek ook aan julle oorgelewer het: Die Here Jesus het in die nag waarin Hy oorgelewer is, brood geneem 24en, nadat Hy God daarvoor gedank

het, het Hy dit gebreek en gesê: Dit is my liggaam; dit is vir júlle. Gebruik dit tot my gedagtenis.[25]Net so ook het Hy ná die maaltyd die beker geneem en gesê: Hierdie beker is die nuwe verbond, wat deur my bloed beseël is. Gebruik dit, elke keer as julle daaruit drink, tot my gedagtenis. [26]Elke keer as julle van hierdie brood eet en uit die beker drink, verkondig julle die dood van die Here totdat Hy kom. [27]Elkeen wat op 'n ongepaste wyse van die brood eet of uit die beker van die Here drink, sal skuldig wees aan sonde teen die liggaam en die bloed van die Here. [28]Maar elkeen moet eers homself ondersoek voor hy van die brood eet en uit die beker drink, [29]want hy wat eet en drink sonder om te besef dat dit die liggaam van die Here is, bring daardeur 'n oordeel oor homself. [30]Daarom is daar baie swakkes en sieklikes onder julle en sterf daar baie van julle. [31]As ons onsself vooraf reg ondersoek het, sou ons nie onder die oordeel gekom het nie. [32]Maar nou word ons deur die Here geoordeel en getugtig, sodat ons nie saam met die wêreld veroordeel sal word nie. [33]Daarom, my broers, as julle saamkom om die nagmaal te vier, wag vir mekaar. [34]As een van julle honger is, moet hy liewer by die huis eet, sodat julle nie 'n oordeel oor julle bring as julle bymekaarkom nie. Die ander sake sal ek reël wanneer ek daar kom.

# 1Corinthians 12

**Spiritual Gifts**

**1Co 12:1** Now, concerning what you wrote about the gifts from the Holy Spirit. I want you to know the truth about them, my friends.

1Co 12:2 You know that while you were still heathen, you were led astray in many ways to the worship of lifeless idols.

1Co 12:3 I want you to know that no one who is led by God's Spirit can say "A curse on Jesus!" and no one can confess "Jesus is Lord," without being guided by the Holy Spirit.

1Co 12:4 There are different kinds of spiritual gifts, but the same Spirit gives them.

1Co 12:5 There are different ways of serving, but the same Lord is served.

1Co 12:6 There are different abilities to perform service, but the same God gives ability to all for their particular service.

1Co 12:7 The Spirit's presence is shown in some way in each person for the good of all.

1Co 12:8 The Spirit gives one person a message full of wisdom, while to another person the same Spirit gives a message full of knowledge.

1Co 12:9 One and the same Spirit gives faith to one person, while to another person he gives the power to heal.

1Co 12:10 The Spirit gives one person the power to work miracles; to another, the gift of speaking God's message; and to yet another, the ability to tell the difference between gifts that come from the Spirit and those that do not. To one person he gives the ability to speak in strange tongues, and to another he gives the ability to explain what is said.

1Co 12:11 But it is one and the same Spirit who does all this; as he wishes, he gives a different gift to each person.

**One Body with Many Members**

1Co 12:12 Christ is like a single body, which has many parts; it is still one body, even though it is made up of different parts.

1Co 12:13 In the same way, all of us, whether Jews or Gentiles, whether slaves or free, have been baptized into the one body by the same Spirit, and we have all been given the one Spirit to drink.

1Co 12:14 For the body itself is not made up of only one part, but of many parts.

1Co 12:15 If the foot were to say, "Because I am not a hand, I don't belong to the body," that would not keep it from being a part of the body.

1Co 12:16 And if the ear were to say, "Because I am not an eye, I don't belong to the body," that would not keep it from being a part of the body.

1Co 12:17 If the whole body were just an eye, how could it hear? And if it were only an ear, how could it smell?

1Co 12:18 As it is, however, God put every different part in the body just as he wanted it to be.

1Co 12:19 There would not be a body if it were all only one part!

1Co 12:20 As it is, there are many parts but one body.

1Co 12:21 So then, the eye cannot say to the hand, "I don't need you!" Nor can the head say to the feet, "Well, I don't need you!"

1Co 12:22 On the contrary, we cannot do without the parts of the body that seem to be weaker;

1Co 12:23 and those parts that we think aren't worth very much are the ones which we treat with greater care; while the parts of the body which don't look very nice are treated with special modesty,

1Co 12:24 which the more beautiful parts do not need. God himself has put the body together in such a way as to give greater honor to those parts that need it.

1Co 12:25 And so there is no division in the body, but all its different parts have the same concern for one another.

1Co 12:26 If one part of the body suffers, all the other parts suffer with it; if one part is praised, all the other parts share its happiness.

1Co 12:27 All of you are Christ's body, and each one is a part of it.

1Co 12:28 In the church God has put all in place: in the first place apostles, in the second place prophets, and in the third place teachers; then those who perform miracles, followed by those who are given the power to heal or to help others or to direct them or to speak in strange

tongues.

1Co 12:29 They are not all apostles or prophets or teachers. Not everyone has the power to work miracles

1Co 12:30 or to heal diseases or to speak in strange tongues or to explain what is said.

1Co 12:31 Set your hearts, then, on the more important gifts. Best of all, however, is the following way.

## I KORINTHIËRS 12

[1]Wat die gawes van die Gees betref, broers, wil ek hê dat julle ingelig moet wees. [2]Julle weet dat, toe julle nog heidene was, julle blindelings na die stom afgode meegevoer is. [3]Daarom wil ek hê julle moet weet dat iemand wat sê: Vervloek is Jesus, nie deur die Gees van God praat nie; en niemand kan sê: Jesus is die Here nie, behalwe deur die Heilige Gees. [4]Daar is 'n verskeidenheid van genadegawes, maar dit is dieselfde Gees wat dit gee; [5]daar is 'n verskeidenheid van bedieninge, maar dit is dieselfde Here wat die opdrag gee; [6]daar is 'n verskeidenheid van kragtige werkinge, maar dit is dieselfde God wat alles in almal tot stand bring. [7]Aan elkeen afsonderlik word 'n werking van die Gees gegee tot voordeel van almal. [8]Aan die een word deur die Gees die gawe gegee om 'n woord van wysheid te praat, aan 'n ander 'n woord van kennis deur dieselfde Gees; [9]aan die een geloof deur dieselfde Gees, aan 'n ander genadegawes van gesondmaking deur die één Gees. [10]Aan die een gee Hy die krag om wonders te doen, aan 'n ander die gawe om te profeteer, en aan nog 'n ander die gawe om tussen die geeste te onderskei. Aan nog een gee Hy die gawe om ongewone tale of klanke te gebruik en aan 'n ander om dit uit te lê. [11]Maar al hierdie dinge is die werk van een en dieselfde Gees, wat aan elkeen afsonderlik 'n gawe uitdeel soos Hy wil. [12]Net soos die liggaam 'n eenheid is en baie lede het, en soos al die lede saam, al is hulle baie, een liggaam vorm, so is dit ook met die liggaam van Christus. [13]Omdat ons almal een liggaam geword het, is ons almal met die een Gees gedoop, of ons nou Jood of Griek is, slaaf of vry. Ons is almal van die een Gees deurdrenk. [14]Die liggaam bestaan ook nie net uit een lid nie, maar uit baie. [15]As die voet sou sê: Omdat ek nie 'n hand is nie, is ek nie deel van die liggaam nie, hou hy om dié rede tog nie op om deel van die liggaam te wees nie. [16]En as die oor sou sê: Omdat ek nie 'n oog is nie, is ek nie deel van die liggaam nie, hou hy om dié rede eweneens nie op om deel van die liggaam te wees nie. [17]As die hele liggaam oog was, hoe sou hy kon hoor? En as die hele liggaam oor was, hoe sou hy kon ruik? [18]Maar nou het God die lede, elkeen van hulle afsonderlik, in die liggaam gevoeg soos Hy dit wou hê. [19]As almal saam net een lid was, hoe sou daar 'n liggaam kon wees? [20]Nou is daar wel baie lede maar net een liggaam. [21]Die oog kan nie vir die hand sê: Ek het jou nie nodig nie. Die kop kan weer nie vir die voete sê: Ek het julle nie nodig nie. [22]Inteendeel, die lede van die liggaam wat as die swakste voorkom, is juis noodsaaklik, [23]en dié wat vir ons minder mooi lyk, klee ons met groter sorg. So word ons minder aansienlike dele besonder mooi gemaak, [24]terwyl die aantreklike dele dit nie nodig het nie. God het die liggaam so saamgestel dat Hy groter eer gegee het aan die lid wat eer kortkom,

25sodat daar nie verdeeldheid in die liggaam sou wees nie, maar dat die lede gelyke sorg vir mekaar dra. 26As een lid ly, ly al die lede saam; en as een lid geëer word, is al die lede saam bly. 27Julle is die liggaam van Christus, en afsonderlik is elkeen 'n lid daarvan. 28En in die kerk is daar mense aan wie God 'n bepaalde taak gegee het. Ten eerste is daar apostels, ten tweede profete, ten derde leraars; verder is daar dié wat wonderdade kan doen, dan dié wat genadegawes ontvang het om mense gesond te maak, om hulp te verleen, om leiding te gee of om ongewone tale of klanke te gebruik. 29Is almal miskien apostels? Is almal profete? Is almal leraars? Kan almal miskien wonders doen? 30Het almal die genadegawes om mense gesond te maak? Of gebruik almal miskien ongewone tale of klanke en kan almal dit uitlê? 31Lê julle toe op die beste genadegawes.

# 1Corinthians 13

**The Way of Love**

**1Co 13:1** I may be able to speak the languages of human beings and even of angels, but if I have no love, my speech is no more than a noisy gong or a clanging bell.

1Co 13:2 I may have the gift of inspired preaching; I may have all knowledge and understand all secrets; I may have all the faith needed to move mountains—but if I have no love, I am nothing.

1Co 13:3 I may give away everything I have, and even give up my body to be burned—but if I have no love, this does me no good.

1Co 13:4 Love is patient and kind; it is not jealous or conceited or proud;

1Co 13:5 love is not ill-mannered or selfish or irritable; love does not keep a record of wrongs;

1Co 13:6 love is not happy with evil, but is happy with the truth.

1Co 13:7 Love never gives up; and its faith, hope, and patience never fail.

1Co 13:8 Love is eternal. There are inspired messages, but they are temporary; there are gifts of speaking in strange tongues, but they will cease; there is knowledge, but it will pass.

1Co 13:9 For our gifts of knowledge and of inspired messages are only partial;

1Co 13:10 but when what is perfect comes, then what is partial will disappear.

1Co 13:11 When I was a child, my speech, feelings, and thinking were all those of a child; now that I am an adult, I have no more use for childish ways.

1Co 13:12 What we see now is like a dim image in a mirror; then we shall see face-to-face. What I know now is only partial; then it will be complete—as complete as God's knowledge of me.

1Co 13:13 Meanwhile these three remain: faith, hope, and love; and the greatest of these is love.

**I KORINTHIËRS 13**

[1]Nou wys ek julle wat nog die allerbeste is: Al praat ek die tale van mense en engele, maar ek het geen liefde nie, het ek 'n stuk klinkende metaal, 'n galmende simbaal geword. [2]Al het ek die gawe van profesie en ken ek al die geheimenisse en besit ek al die kennis, en al het ek al die geloof om berge te versit, maar ek het geen liefde nie, dan is ek niks. [3]Al deel ek al wat ek het aan ander uit, en al gee ek my liggaam prys om my daarop te kan beroem, maar ek het geen liefde nie, baat dit my niks. [4]Die liefde is geduldig, die liefde is vriendelik; dit is nie afgunstig nie, is nie grootpraterig nie, is nie verwaand nie. [5]Dit handel nie onwelvoeglik nie, soek nie sy eie belang nie, is nie liggeraak nie, hou nie boek van die kwaad nie. [6]Dit verbly hom nie oor onreg nie, maar verheug hom oor die waarheid. [7]Dit bedek alles, glo alles, hoop alles, verdra alles. [8]Die liefde vergaan nooit nie, maar die gawe van profesie sal verdwyn, die gawe om ongewone tale en klanke te gebruik, sal ophou, en dié van kennis sal uitgedien raak. [9]Want ons ken maar gedeeltelik, en ons profeteer maar gedeeltelik, [10]maar wanneer die volledige kom, sal wat gedeeltelik is, uitgedien wees. [11]Toe ek 'n kind was, het ek gepraat soos 'n kind, gedink soos 'n kind, geredeneer soos 'n kind. Maar noudat ek 'n man is, is ek klaar met die dinge van 'n kind. [12]Nou kyk ons nog in 'n dowwe spieël en sien 'n raaiselagtige beeld, maar eendag sal ons alles sien soos dit werklik is. Nou ken ek net gedeeltelik, maar eendag sal ek ten volle ken soos God my ten volle ken. [13]En nou: geloof, hoop en liefde bly, hierdie drie. En die grootste hiervan is die liefde!

# 1Corinthians 14

**Prophecy and Tongues**

**1Co 14:1** It is love, then, that you should strive for. Set your hearts on spiritual gifts, especially the gift of proclaiming God's message.

1Co 14:2 Those who speak in strange tongues do not speak to others but to God, because no one understands them. They are speaking secret truths by the power of the Spirit.

1Co 14:3 But those who proclaim God's message speak to people and give them help, encouragement, and comfort.

1Co 14:4 Those who speak in strange tongues help only themselves, but those who proclaim God's message help the whole church.

1Co 14:5 I would like for all of you to speak in strange tongues; but I would rather that you had the gift of proclaiming God's message. For the person who proclaims God's message is of greater value than the one who speaks in strange tongues—unless there is someone present who can explain what is said, so that the whole church may be helped.

1Co 14:6 So when I come to you, my friends, what use will I be to you if I speak in strange tongues? Not a bit, unless I bring you some revelation from God or some knowledge or some inspired message or some teaching.

1Co 14:7 Take such lifeless musical instruments as the flute or the harp—how will anyone know the tune that is being played unless the notes are sounded distinctly?

1Co 14:8 And if the one who plays the bugle does not sound a clear call, who will prepare for battle?

1Co 14:9 In the same way, how will anyone understand what you are talking about if your message given in strange tongues is not clear? Your words will vanish in the air!

1Co 14:10 There are many different languages in the world, yet none of them is without meaning.

1Co 14:11 But if I do not know the language being spoken, those who use it will be foreigners to me and I will be a foreigner to them.

1Co 14:12 Since you are eager to have the gifts of the Spirit, you must try above everything else to make greater use of those which help to build up the church.

1Co 14:13 The person who speaks in strange tongues, then, must pray

for the gift to explain what is said.

1Co 14:14  For if I pray in this way, my spirit prays indeed, but my mind has no part in it.

1Co 14:15  What should I do, then? I will pray with my spirit, but I will pray also with my mind; I will sing with my spirit, but I will sing also with my mind.

1Co 14:16  When you give thanks to God in spirit only, how can ordinary people taking part in the meeting say "Amen" to your prayer of thanksgiving? They have no way of knowing what you are saying.

1Co 14:17  Even if your prayer of thanks to God is quite good, other people are not helped at all.

1Co 14:18  I thank God that I speak in strange tongues much more than any of you.

1Co 14:19  But in church worship I would rather speak five words that can be understood, in order to teach others, than speak thousands of words in strange tongues.

1Co 14:20  Do not be like children in your thinking, my friends; be children so far as evil is concerned, but be grown up in your thinking.

1Co 14:21  In the Scriptures it is written, "By means of people speaking strange languages I will speak to my people, says the Lord. I will speak through lips of foreigners, but even then my people will not listen to me."

1Co 14:22  So then, the gift of speaking in strange tongues is proof for unbelievers, not for believers, while the gift of proclaiming God's message is proof for believers, not for unbelievers.

1Co 14:23  If, then, the whole church meets together and everyone starts speaking in strange tongues—and if some ordinary people or unbelievers come in, won't they say that you are all crazy?

1Co 14:24  But if everyone is proclaiming God's message when some unbelievers or ordinary people come in, they will be convinced of their sin by what they hear. They will be judged by all they hear,

1Co 14:25  their secret thoughts will be brought into the open, and they will bow down and worship God, confessing, "Truly God is here among you!"

**Orderly Worship**

1Co 14:26  This is what I mean, my friends. When you meet for worship, one person has a hymn, another a teaching, another a revelation from God, another a message in strange tongues, and still another the explanation of what is said. Everything must be of help to the church.

1Co 14:27  If someone is going to speak in strange tongues, two or three at the most should speak, one after the other, and someone else must explain what is being said.

1Co 14:28  But if no one is there who can explain, then the one who speaks in strange tongues must be quiet and speak only to himself and to God.

1Co 14:29  Two or three who are given God's message should speak, while the others are to judge what they say.

1Co 14:30  But if someone sitting in the meeting receives a message from God, the one who is speaking should stop.

1Co 14:31  All of you may proclaim God's message, one by one, so that everyone will learn and be encouraged.

1Co 14:32  The gift of proclaiming God's message should be under the speaker's control,

1Co 14:33  because God does not want us to be in disorder but in harmony and peace. As in all the churches of God's people,

1Co 14:34  the women should keep quiet in the meetings. They are not allowed to speak; as the Jewish Law says, they must not be in charge.

1Co 14:35  If they want to find out about something, they should ask their husbands at home. It is a disgraceful thing for a woman to speak in a church meeting.

1Co 14:36  Or could it be that the word of God came from you? Or are you the only ones to whom it came?

1Co 14:37  If anyone supposes he is God's messenger or has a spiritual gift, he must realize that what I am writing to you is the Lord's command.

1Co 14:38  But if he does not pay attention to this, pay no attention to him.

1Co 14:39  So then, my friends, set your heart on proclaiming God's message, but do not forbid the speaking in strange tongues.

1Co 14:40  Everything must be done in a proper and orderly way.

**I KORINTHIËRS 14**

1Julle moet die liefde nastreef. Lê julle toe op die gawes van die Gees, maar veral daarop om te profeteer. 2Iemand wat ongewone tale of klanke gebruik, praat nie met mense nie, maar met God. Niemand verstaan hom nie, want deur die Gees sê hy onbegryplike dinge. 3Iemand wat profeteer, rig hom tot mense en praat woorde wat geestelik opbou en bemoedig en vertroos. 4Die een wat ongewone tale of klanke gebruik, bou net homself op, maar die een wat profeteer, bou die gemeente op. 5Ek sou graag wil hê dat julle almal ongewone tale of klanke gebruik, maar nog liewer dat julle profeteer. Die een wat profeteer, is van groter betekenis as die een wat ongewone tale of klanke gebruik, tensy hy dit ook uitlê sodat die gemeente daardeur opgebou kan word. 6En nou, broers, as ek na julle toe kom en ongewone tale of klanke gebruik, van watter nut sal ek vir julle wees? Ek sal vir julle net van nut wees as ek 'n openbaring of kennis of profesie of lering aan julle meedeel. 7Dit is net soos met lewelose instrumente wat 'n klank afgee, soos 'n fluit of 'n siter. As daar nie klankverskille is nie, hoe sal 'n mens weet wat op die fluit of die siter gespeel word? 8En as die beuel 'n onduidelike sein gee, wie sal vir die geveg gereed maak? 9So is dit ook met julle. As julle ongewone tale of klanke gebruik en nie 'n verstaanbare woord praat nie, hoe sal 'n mens weet wat daar gesê word? Dan praat julle mos in die wind! 10Daar is wie weet hoeveel soorte tale in die wêreld, en nie een is sonder betekenis nie. 11Maar as ek 'n taal nie ken nie, sal die een wat dit praat, vir my onverstaanbaar wees en ek vir hom. 12Dit is ook op julle van toepassing. As julle julle toelê op die gawes van die Gees, streef dan na dié wat tot opbou van die gemeente dien, sodat julle daarin kan uitmunt. 13Daarom moet hy wat ongewone tale of klanke gebruik, bid om die gawe om dit te kan uitlê, 14want as ek ongewone tale of klanke gebruik wanneer ek bid, dan bid my gees, maar my verstand is nie daarby betrokke nie. 15Hoe moet dit dan wees? Só, dat ek met die gees moet bid, maar ook met die verstand. Ek moet met die gees die lof van die Here sing, maar ook met die verstand. 16Anders, as jy met die gees 'n dankgebed doen, hoe sal 'n gewone mens wat daar teenwoordig is, op jou dankgebed Amen kan sê? Hy verstaan mos nie wat jy sê nie. 17Jou dankgebed is wel goed, maar ander mense word nie daardeur geestelik opgebou nie. 18Ek dank God dat ek meer ongewone tale of klanke gebruik as julle almal. 19Maar in die byeenkoms van die gemeente wil ek liewer vyf woorde met my verstand praat om ook ander te onderrig, as duisend woorde in ongewone tale of klanke. 20Broers, moenie in julle denke kinders wees nie. Wees onvolwasse in die slegte dinge, maar in julle denke volwasse. 21In die wet staan daar geskrywe dat die Here sê: Deur

andertaliges en deur die mond van vreemde mense sal Ek met hierdie volk praat, en selfs dan sal hulle na My nie luister nie.22So is die gebruik van ongewone tale of klanke dan 'n teken vir ongelowiges en nie vir gelowiges nie. Daarteenoor is die profesie vir gelowiges en nie vir ongelowiges nie. 23As die hele gemeente dan bymekaar is en almal gebruik ongewone tale of klanke en daar kom buitestaanders of ongelowiges binne, sal hulle nie sê julle is van julle verstand af nie? 24Daarteenoor, as almal profeteer, en daar kom 'n ongelowige of 'n buitestaander binne, dan word hy deur almal in sy gewete aangespreek en kom hy tot selfondersoek. 25Die verborge dinge van sy hart kom aan die lig. En so kom hy daartoe om op sy knieë te val, God te aanbid en openlik te getuig: Waarlik, God is hier by julle! 26Hoe moet dit dan wees, broers? Elke keer as julle bymekaarkom, het elkeen gewoonlik 'n bydrae om te lewer: 'n psalm, 'n onderwysing, 'n openbaring, 'n ongewone taal of klank, 'n uitleg daarvan. Sorg dan dat alles tot opbou van die gemeente verloop. 27Wat die ongewone tale of klanke betref, net twee of hoogstens drie moet dit praat, elkeen op sy beurt, en daar moet een wees wat dit uitlê. 28As daar nie iemand is wat dit kan uitlê nie, moet dié een wat ongewone tale of klanke gebruik, stilbly in die byeenkoms van die gemeente en net tuis met homself en met God praat. 29Wat die profete betref, twee of drie kan aan die woord kom, en die ander moet beoordeel wat hulle sê. 30Maar as 'n ander een wat daar sit, 'n openbaring ontvang, moet die spreker stilbly. 31Julle kan almal profeteer, maar een vir een, sodat almal daaruit kan leer en almal bemoedig kan word. 32'n Profeet het immers beheer oor sy gees. 33God is tog nie 'n God van wanorde nie, maar van orde en vrede. Soos in al die Christelike gemeentes 34moet die vrouens ook in julle byeenkomste stilbly, want hulle word nie toegelaat om te praat nie. Hulle moet onderdanig wees, soos die wet ook sê. 35As hulle iets te wete wil kom, moet hulle tuis hulle eie mans vra, want dit is lelik vir 'n vrou om in die erediens te praat. 36Het die woord van God miskien van julle af uitgegaan? Of het dit julle alleen bereik? 37Iemand wat dink dat hy 'n profeet is of 'n ander gawe van die Gees besit, moet erken dat wat ek aan julle skrywe, 'n bevel van die Here is. 38Maar as iemand dit nie erken nie, sal God hom ook nie erken nie. 39Daarom, my broers, beywer julle om te profeteer en moenie die gebruik van ongewone tale of klanke verhinder nie. 40Alles moet egter gepas en ordelik geskied.

# 1Corinthians 15

**The Resurrection of Christ**

**1Co 15:1** And now I want to remind you, my friends, of the Good News which I preached to you, which you received, and on which your faith stands firm.

1Co 15:2 That is the gospel, the message that I preached to you. You are saved by the gospel if you hold firmly to it—unless it was for nothing that you believed.

1Co 15:3 I passed on to you what I received, which is of the greatest importance: that Christ died for our sins, as written in the Scriptures;

1Co 15:4 that he was buried and that he was raised to life three days later, as written in the Scriptures;

1Co 15:5 that he appeared to Peter and then to all twelve apostles.

1Co 15:6 Then he appeared to more than five hundred of his followers at once, most of whom are still alive, although some have died.

1Co 15:7 Then he appeared to James, and afterward to all the apostles.

1Co 15:8 Last of all he appeared also to me—even though I am like someone whose birth was abnormal.

1Co 15:9 For I am the least of all the apostles—I do not even deserve to be called an apostle, because I persecuted God's church.

1Co 15:10 But by God's grace I am what I am, and the grace that he gave me was not without effect. On the contrary, I have worked harder than any of the other apostles, although it was not really my own doing, but God's grace working with me.

1Co 15:11 So then, whether it came from me or from them, this is what we all preach, and this is what you believe.

**The Resurrection of the Dead**

1Co 15:12  Now, since our message is that Christ has been raised from death, how can some of you say that the dead will not be raised to life?

1Co 15:13  If that is true, it means that Christ was not raised;

1Co 15:14  and if Christ has not been raised from death, then we have nothing to preach and you have nothing to believe.

1Co 15:15  More than that, we are shown to be lying about God, because we said that he raised Christ from death—but if it is true that the dead are not raised to life, then he did not raise Christ.

1Co 15:16  For if the dead are not raised, neither has Christ been raised.

1Co 15:17  And if Christ has not been raised, then your faith is a delusion and you are still lost in your sins.

1Co 15:18  It would also mean that the believers in Christ who have died are lost.

1Co 15:19  If our hope in Christ is good for this life only and no more, then we deserve more pity than anyone else in all the world.

1Co 15:20  But the truth is that Christ has been raised from death, as the guarantee that those who sleep in death will also be raised.

1Co 15:21  For just as death came by means of a man, in the same way the rising from death comes by means of a man.

1Co 15:22  For just as all people die because of their union with Adam, in the same way all will be raised to life because of their union with Christ.

1Co 15:23  But each one will be raised in proper order: Christ, first of all; then, at the time of his coming, those who belong to him.

1Co 15:24  Then the end will come; Christ will overcome all spiritual rulers, authorities, and powers, and will hand over the Kingdom to God the Father.

1Co 15:25  For Christ must rule until God defeats all enemies and puts them under his feet.

1Co 15:26  The last enemy to be defeated will be death.

1Co 15:27  For the scripture says, "God put *all* things under his feet." It is clear, of course, that the words "all things" do not include God himself, who puts all things under Christ.

1Co 15:28  But when all things have been placed under Christ's rule, then he himself, the Son, will place himself under God, who placed all things under him; and God will rule completely over all.

1Co 15:29  Now, what about those people who are baptized for the dead? What do they hope to accomplish? If it is true, as some claim, that the dead are not raised to life, why are those people being baptized for the dead?

1Co 15:30  And as for us—why would we run the risk of danger every hour?

1Co 15:31  My friends, I face death every day! The pride I have in you, in our life in union with Christ Jesus our Lord, makes me declare this.

1Co 15:32  If I have, as it were, fought "wild beasts" here in Ephesus simply from human motives, what have I gained? But if the dead are not raised to life, then, as the saying goes, "Let us eat and drink, for tomorrow we will die."

1Co 15:33  Do not be fooled. "Bad companions ruin good character."

1Co 15:34  Come back to your right senses and stop your sinful ways. I declare to your shame that some of you do not know God.

**The Resurrection Body**

1Co 15:35 Someone will ask, "How can the dead be raised to life? What kind of body will they have?"

1Co 15:36 You fool! When you plant a seed in the ground, it does not sprout to life unless it dies.

1Co 15:37 And what you plant is a bare seed, perhaps a grain of wheat or some other grain, not the full-bodied plant that will later grow up.

1Co 15:38 God provides that seed with the body he wishes; he gives each seed its own proper body.

1Co 15:39 And the flesh of living beings is not all the same kind of flesh; human beings have one kind of flesh, animals another, birds another, and fish another.

1Co 15:40 And there are heavenly bodies and earthly bodies; the beauty that belongs to heavenly bodies is different from the beauty that belongs to earthly bodies.

1Co 15:41 The sun has its own beauty, the moon another beauty, and the stars a different beauty; and even among stars there are different kinds of beauty.

1Co 15:42 This is how it will be when the dead are raised to life. When the body is buried, it is mortal; when raised, it will be immortal.

1Co 15:43 When buried, it is ugly and weak; when raised, it will be beautiful and strong.

1Co 15:44 When buried, it is a physical body; when raised, it will be a spiritual body. There is, of course, a physical body, so there has to be a spiritual body.

1Co 15:45 For the scripture says, "The first man, Adam, was created a living being"; but the last Adam is the life-giving Spirit.

1Co 15:46 It is not the spiritual that comes first, but the physical, and then the spiritual.

1Co 15:47 The first Adam, made of earth, came from the earth; the second Adam came from heaven.

1Co 15:48 Those who belong to the earth are like the one who was made of earth; those who are of heaven are like the one who came from heaven.

1Co 15:49 Just as we wear the likeness of the man made of earth, so we will wear the likeness of the Man from heaven.

**Mystery and Victory**

1Co 15:50 What I mean, friends, is that what is made of flesh and blood cannot share in God's Kingdom, and what is mortal cannot possess immortality.

1Co 15:51 (51-52) Listen to this secret truth: we shall not all die, but when the last trumpet sounds, we shall all be changed in an instant, as quickly as the blinking of an eye. For when the trumpet sounds, the dead will be raised, never to die again, and we shall all be changed.

1Co 15:53 For what is mortal must be changed into what is immortal; what will die must be changed into what cannot die.

1Co 15:54 So when this takes place, and the mortal has been changed into the immortal, then the scripture will come true: "Death is destroyed; victory is complete!"

1Co 15:55 "Where, Death, is your victory? Where, Death, is your power to hurt?"

1Co 15:56 Death gets its power to hurt from sin, and sin gets its power from the Law.

1Co 15:57 But thanks be to God who gives us the victory through our Lord Jesus Christ!

1Co 15:58 So then, my dear friends, stand firm and steady. Keep busy always in your work for the Lord, since you know that nothing you do in the Lord's service is ever useless.

**I KORINTHIËRS 15**

1Ek herinner julle, broers, aan die evangelie wat ek aan julle verkondig het en wat julle ontvang het en waarin julle ook gevestig staan. 2Deur dié evangelie word julle ook gered as julle vashou aan die boodskap soos ek dit aan julle verkondig het. As julle aan iets anders vashou, het julle tevergeefs tot geloof gekom. 3Die belangrikste wat ek aan julle oorgelewer het en wat ek ook ontvang het, is dit: Christus het vir ons sondes gesterf, volgens die Skrifte; 4Hy is begrawe en op die derde dag opgewek, volgens die Skrifte. 5Hy het aan Sefas verskyn, daarna aan die twaalf, 6en daarna aan meer as vyf honderd broers tegelyk, van wie sommige al dood is maar die meeste nou nog lewe. 7Daarna het Hy aan Jakobus verskyn en toe aan al die apostels. 8Heel laaste het Hy ook aan my, die ontydig geborene, verskyn. 9Ek is immers die geringste van die apostels en is nie werd om 'n apostel genoem te word nie, omdat ek die kerk van God vervolg het. 10Maar deur die genade van God is ek wat ek is. Sy genade aan my was nie tevergeefs nie; inteendeel, ek het harder gewerk as hulle almal; eintlik was dit nie ek nie, maar die genade van God wat by my is. 11In elk geval, of dit ek is of hulle dit is wat ons verkondig, en dit is wat julle geglo het. 12As ons dan verkondig dat Christus uit die dood opgewek is, hoe kan party van julle nog beweer dat daar geen opstanding van die dooies is nie? 13As daar geen opstanding van die dooies is nie, beteken dit dat Christus ook nie opgewek is nie. 14En as Christus nie opgewek is nie, is ons prediking sonder inhoud en julle geloof ook sonder inhoud. 15Verder sou dit beteken dat ons vals getuienis oor God afgelê het, omdat ons teen God in getuig het dat Hy Christus opgewek het. As dit dan waar is dat die dooies nie opgewek word nie, het Hy Christus ook nie opgewek nie. 16As die dooies nie opgewek word nie, is Christus ook nie opgewek nie. 17En as Christus nie opgewek is nie, is julle geloof waardeloos en is julle nog gevange in julle sondes. 18Dan is ook dié wat in Christus gesterf het, verlore. 19As ons net vir hierdie lewe ons hoop op Christus vestig, is ons die bejammerenswaardigste van alle mense. 20Maar nou, Christus is opgewek uit die dood, as eersteling uit dié wat gesterf het. 21Aangesien die dood deur 'n mens gekom het, het die opstanding van die dooies ook deur 'n mens gekom. 22Net soos almal deur hulle verbondenheid met Adam sterf, so sal almal in Christus lewend gemaak word. 23Maar daar is 'n volgorde: die eersteling is Christus, daarna, by Christus se koms, dié wat aan Hom behoort. 24Daarna kom die einde, wanneer Hy die koningskap aan God die Vader oordra, nadat Hy elke mag, elke gesag en krag vernietig het. 25Hy moet as koning heers totdat die Vader al sy vyande aan Hom onderwerp het. 26Die laaste vyand wat vernietig word, is die dood. 27Daar staan

immers geskrywe: Alles het Hy aan Hom onderwerp. Maar as die Skrif sê dat alles aan Christus onderwerp is, is dit duidelik dat die Vader wat alles aan Hom onderwerp het, uitgesonder is. 28Wanneer alles dan aan die Seun onderwerp is, sal Hy Hom ook self onderwerp aan die Vader wat alles aan Hom onderwerp het. So sal God alles wees vir alles. 29En nou, as die dooies glad nie opgewek word nie, wat wil die mense bereik wat hulle vir dooies laat doop? Waarom laat hulle hulle nog vir dooies doop? 30En ons ook, waarom stel ons ons dan van uur tot uur aan lewensgevaar bloot? 31Elke dag word ek deur die dood bedreig. Ja, broers, dit is waar, net so waar as wat julle my trots is in Christus Jesus, ons Here. 32As ek hier in Efese as bloot sterflike mens soos teen wilde diere geveg het, wat het ek daarmee bereik? As die dooies nie opgewek word nie, laat ons eet en drink, want môre sterf ons!33Moet julle nie langer laat mislei nie: Slegte geselskap bederf goeie sedes.34Kom tot besinning en moenie langer sonde doen nie. Party van julle is sonder kennis van God. Dit sê ek tot julle skande. 35Maar iemand kan vra: Hoe word die dooies opgewek? Watter soort liggaam sal hulle hê? 36Dis 'n dom vraag! Wat jy saai, kom nie tot lewe tensy dit eers sterwe nie. 37En wat jy saai, saai jy nie in die toekomstige gestalte daarvan nie, maar as 'n blote saadkorrel, of dit nou koring is of iets anders. 38Maar God gee 'n gestalte daaraan, soos Hy bepaal het; aan elke saadsoort gee Hy 'n eie gestalte. 39Die vleis van lewende wesens is nie alles eenders nie. Daar is verskil tussen die vleis van mense, van diere, van voëls en van visse. 40Daar is hemelliggame en daar is aardse liggame. Die glans van die hemelliggame is anders as dié van die aardse liggame. 41Die glans van die son is anders as dié van die maan of dié van die sterre. Ook verskil die een ster se glans van dié van die ander. 42So is dit ook met die opstanding van die dooies: wat gesaai word, is verganklik en word in onverganklikheid opgewek; 43wat gesaai word, is gering en word in heerlikheid opgewek; wat gesaai word, is swak en word in krag opgewek. 44'n Natuurlike liggaam word gesaai, 'n geestelike liggaam word opgewek. Aangesien daar 'n natuurlike liggaam is, is daar ook 'n geestelike liggaam. 45So staan daar ook geskrywe: Die eerste mens, Adam, het 'n lewende wese geword. Die laaste Adam het die lewendmakende Gees geword. 46Die geestelike kom nie eerste nie maar die natuurlike, en daarna die geestelike. 47Die eerste mens is uit die aarde en is stoflik; die tweede mens is uit die hemel. 48Soos die stoflike mens was, so is ook die stoflike mense; en soos die hemelse mens is, so is ook die hemelse mense. 49Soos ons die beeld van die stoflike mens was, sal ons ook die beeld van die hemelse wees. 50Wat ek bedoel, broers, is dit: vlees en bloed kan nie aan die koninkryk van God deel kry nie. Die verganklike kan nie aan die onverganklike deel kry nie. 51Kyk, ek maak 'n geheimenis aan julle bekend: Ons sal nie

almal sterwe nie, maar ons sal almal verander word. [52]By die laaste trompet sal dit in 'n oomblik, in 'n oogknip gebeur, want die trompet sal weerklink, en die dooies sal as onverganklikes opgewek word, en ons sal verander word. [53]Hierdie verganklike liggaam moet met die onverganklike beklee word, en hierdie sterflike liggaam met die onsterflike. [54]En wanneer hierdie verganklike liggaam met die onverganklike beklee is, en hierdie sterflike liggaam met die onsterflike, dan sal die woord wat geskrywe staan, vervul word: Die dood is vernietig, die oorwinning is behaal.[55]Dood, waar is jou oorwinning? Dood, waar is jou angel?[56]Die angel van die dood is die sonde, en die sonde kry sy krag uit die wet van God. [57]Maar ons dank God dat Hy aan ons die oorwinning gee deur ons Here Jesus Christus. [58]Daarom, liewe broers, wees standvastig, onwankelbaar, altyd oorvloedig in die werk van die Here, omdat julle weet dat julle inspanning in diens van die Here nie tevergeefs is nie.

# 1Corinthians 16

**The Collection for the Saints**
**1Co 16:1** Now, concerning what you wrote about the money to be raised to help God's people in Judea. You must do what I told the churches in Galatia to do.

1Co 16:2 Every Sunday each of you must put aside some money, in proportion to what you have earned, and save it up, so that there will be no need to collect money when I come.

1Co 16:3 After I come, I shall give letters of introduction to those you have approved, and send them to take your gift to Jerusalem.

1Co 16:4 If it seems worthwhile for me to go, then they can go along with me.

**Plans for Travel**

1Co 16:5  I shall come to you after I have gone through Macedonia—for I have to go through Macedonia.

1Co 16:6  I shall probably spend some time with you, perhaps the whole winter, and then you can help me to continue my trip, wherever it is I shall go next.

1Co 16:7  I want to see you more than just briefly in passing; I hope to spend quite a long time with you, if the Lord allows.

1Co 16:8  I will stay here in Ephesus until the day of Pentecost.

1Co 16:9  There is a real opportunity here for great and worthwhile work, even though there are many opponents.

1Co 16:10  If Timothy comes your way, be sure to make him feel welcome among you, because he is working for the Lord, just as I am.

1Co 16:11  No one should look down on him, but you must help him continue his trip in peace, so that he will come back to me; for I am expecting him back with the believers.

**Final Instructions**

1Co 16:12 Now, about brother Apollos. I have often encouraged him to visit you with the other believers, but he is not completely convinced that he should go at this time. When he gets the chance, however, he will go.

1Co 16:13 Be alert, stand firm in the faith, be brave, be strong.

1Co 16:14 Do all your work in love.

1Co 16:15 You know about Stephanas and his family; they are the first Christian converts in Achaia and have given themselves to the service of God's people. I beg you, my friends,

1Co 16:16 to follow the leadership of such people as these, and of anyone else who works and serves with them.

1Co 16:17 I am happy about the coming of Stephanas, Fortunatus, and Achaicus; they have made up for your absence

1Co 16:18 and have cheered me up, just as they cheered you up. Such men as these deserve notice.

**Greetings**

1Co 16:19  The churches in the province of Asia send you their greetings; Aquila and Priscilla and the church that meets in their house send warm Christian greetings.

1Co 16:20  All the believers here send greetings. Greet one another with the kiss of peace.

1Co 16:21  With my own hand I write this: *Greetings from Paul*.

1Co 16:22  Whoever does not love the Lord—a curse on him! *Marana tha*—Our Lord, come!

1Co 16:23  The grace of the Lord Jesus be with you.

1Co 16:24  My love be with you all in Christ Jesus.

**I KORINTHIËRS 16**

1Wat die kollekte vir die gelowiges in Jerusalem betref, moet julle ook maak soos ek dit in die gemeentes van Galasië gereël het. 2Elke Sondag moet elkeen van julle na sy vermoë tuis iets opsy sit en dit opspaar, sodat die geldinsameling nie eers plaasvind as ek kom nie. 3Wanneer ek dan gekom het, sal ek die manne wat julle daarvoor goedkeur, met briewe stuur om julle liefdegawe na Jerusalem toe weg te bring. 4En as dit nodig is dat ek self ook gaan, kan hulle met my saamreis. 5Ek sal na julle toe kom nadat ek deur Masedonië gereis het, want ek gaan deur Masedonië. 6By julle sal ek moontlik oorbly of selfs die winter deurbring, dan kan julle my voorthelp op my verdere reis, waarheen dit ook al mag wees. 7Ek wil julle nou nie net in die verbygaan besoek nie, maar ek hoop om 'n tydjie by julle deur te bring, as die Here dit toelaat. 8Ek sal egter tot pinkster in Efese bly, 9want hier staan 'n groot en belangrike deur vir my oop, maar hier is ook baie teenstanders. 10Wanneer Timoteus kom, moet julle hom by julle laat tuis voel, want net soos ek, doen hy ook die werk van die Here. 11Niemand moet op hom neersien nie. Julle moet hom help om sy reis in vrede voort te sit sodat hy na my toe kan kom. Ek verwag hom saam met die ander broers. 12Wat die broer Apollos betref, ek het hom herhaaldelik versoek om saam met die broers na julle toe te gaan, maar hy wou beslis nie nou nie. Hy sal gaan sodra die tyd vir hom geleë is. 13Wees waaksaam, staan vas in die geloof, wees manmoedig, wees sterk! 14Laat alles by julle in liefde geskied. 15Ek het nog 'n versoek aan julle, broers: julle weet van Stefanas en sy huisgesin, wat die eerste bekeerlinge in Agaje was, dat hulle hulle tot diens van die gelowiges gestel het. 16Stel julle onder die leiding van sulke mense en van elkeen wat saam met hulle werk en arbei. 17Ek verbly my oor die aankoms van Stefanas, Fortunatus en Agaïkus, want hulle het vir my die gemis aan julle vergoed. 18Hulle het my gees verkwik en ook julle s'n. Wees erkentlik teenoor sulke manne. 19Die gemeentes van die provinsie Asië stuur vir julle groete. Van Akwila en Priscilla en ook van die gemeente wat gereeld in hulle huis bymekaarkom: baie groete in die Here. 20Al die broers stuur vir julle groete. Groet mekaar met die soen van Christelike broederskap. 21Nou skryf ek met my eie hand: Groete, Paulus. 22As iemand die Here nie liefhet nie vervloek is hy! Marana ta kom, Here! 23Die genade van die Here Jesus sal by julle wees! 24My liefde is by julle almal in Christus Jesus.

# 2Corinthians 1

**Greeting**

**2Co 1:1** From Paul, an apostle of Christ Jesus by God's will, and from our brother Timothy—To the church of God in Corinth, and to all God's people throughout Achaia:

2Co 1:2 May God our Father and the Lord Jesus Christ give you grace and peace.

**God of All Comfort**

2Co 1:3 Let us give thanks to the God and Father of our Lord Jesus Christ, the merciful Father, the God from whom all help comes!

2Co 1:4 He helps us in all our troubles, so that we are able to help others who have all kinds of troubles, using the same help that we ourselves have received from God.

2Co 1:5 Just as we have a share in Christ's many sufferings, so also through Christ we share in God's great help.

2Co 1:6 If we suffer, it is for your help and salvation; if we are helped, then you too are helped and given the strength to endure with patience the same sufferings that we also endure.

2Co 1:7 So our hope in you is never shaken; we know that just as you share in our sufferings, you also share in the help we receive.

2Co 1:8 We want to remind you, friends, of the trouble we had in the province of Asia. The burdens laid upon us were so great and so heavy that we gave up all hope of staying alive.

2Co 1:9 We felt that the death sentence had been passed on us. But this happened so that we should rely, not on ourselves, but only on God, who raises the dead.

2Co 1:10 From such terrible dangers of death he saved us, and will save us; and we have placed our hope in him that he will save us again,

2Co 1:11 as you help us by means of your prayers for us. So it will be that the many prayers for us will be answered, and God will bless us; and many will raise their voices to him in thanksgiving for us.

**Paul's Change of Plans**

2Co 1:12  We are proud that our conscience assures us that our lives in this world, and especially our relations with you, have been ruled by God-given frankness and sincerity, by the power of God's grace and not by human wisdom.

2Co 1:13  (13-14) We write to you only what you can read and understand. But even though you now understand us only in part, I hope that you will come to understand us completely, so that in the Day of our Lord Jesus you can be as proud of us as we shall be of you.

2Co 1:15  I was so sure of all this that I made plans at first to visit you, in order that you might be blessed twice.

2Co 1:16  For I planned to visit you on my way to Macedonia and again on my way back, in order to get help from you for my trip to Judea.

2Co 1:17  In planning this, did I appear fickle? When I make my plans, do I make them from selfish motives, ready to say "Yes, yes" and "No, no" at the same time?

2Co 1:18  As surely as God speaks the truth, my promise to you was not a "Yes" and a "No."

2Co 1:19  For Jesus Christ, the Son of God, who was preached among you by Silas, Timothy, and myself, is not one who is "Yes" and "No." On the contrary, he is God's "Yes";

2Co 1:20  for it is he who is the "Yes" to all of God's promises. This is why through Jesus Christ our "Amen" is said to the glory of God.

2Co 1:21  It is God himself who makes us, together with you, sure of our life in union with Christ; it is God himself who has set us apart,

2Co 1:22  who has placed his mark of ownership upon us, and who has given us the Holy Spirit in our hearts as the guarantee of all that he has in store for us.

2Co 1:23  I call God as my witness—he knows my heart! It was in order to spare you that I decided not to go to Corinth.

2Co 1:24  We are not trying to dictate to you what you must believe; we know that you stand firm in the faith. Instead, we are working with you for your own happiness.

## II KORINTHIËRS 1

1Van Paulus, 'n apostel van Christus Jesus deur die wil van God, en van die broer Timoteus. Aan die gemeente van God in Korinte en aan almal wat aan die Here behoort in die hele Agaje. 2Genade en vrede vir julle van God ons Vader en die Here Jesus Christus! 3Aan God, die Vader van ons Here Jesus Christus, kom al die lof toe! Hy is die Vader wat Hom ontferm en die God wat in elke omstandigheid moed gee. 4In elke moeilikheid bemoedig Hy ons. Daarom kan ons ook ander bemoedig wat in allerlei moeilikhede verkeer. Ons kan hulle bemoedig met dieselfde bemoediging waarmee God ons bemoedig, 5want net soos daar vir ons 'n oorvloed van lyding is ter wille van Christus, is daar ook vir ons 'n oorvloed van bemoediging deur Christus. 6As ons dus in beproewing kom, is dit dat julle bemoedig en gered kan word. As ons bemoedig word, is dit om julle te bemoedig en te versterk, sodat julle met geduld dieselfde lyding kan verduur wat ons ook verduur. 7En wat julle betref, het ons 'n vaste verwagting: ons weet dat net soos julle saam met ons deel het aan die lyding, julle ook aan die bemoediging deel het. 8Ons wil hê, broers, dat julle moet weet van die moeilikhede wat ons in die provinsie Asië ondervind het. Die swaar wat ons moes verduur, het ver bo ons kragte gegaan, sodat ons selfs die hoop om te bly lewe, laat vaar het. 9Trouens, dit het vir ons gevoel asof die doodvonnis klaar oor ons uitgespreek is. Maar dit het gebeur, sodat ons nie op onsself sou vertrou nie, maar op God wat die dooies opwek tot die lewe. 10Dit is Hy wat ons uit so 'n groot doodsgevaar gered het en ons weer sal red. Op Hom is ons hoop gevestig: Hy sal ons ook verder red. 11Daartoe werk julle mee deur vir ons te bid. So sal die gebede van baie 'n seën van God vir ons bring, en dan sal baie Hom vir ons dank. 12Daar is een ding waarop ons trots is: ons gewete verseker ons dat ons oor die algemeen, en teenoor julle in die besonder, opgetree het met die openhartigheid en eerlikheid wat van God kom. Daarin is ons nie deur die wysheid van mense gelei nie, maar deur die genade van God. 13In ons briewe skryf ons aan julle niks wat julle nie self kan lees en verstaan nie. Ek hoop net julle sal ons eendag heeltemal verstaan. 14Tot nou toe het julle ons maar gedeeltelik verstaan. Op die dag wanneer ons Here Jesus kom, sal julle dan net so trots op ons wees soos ons op julle. 15Dit was in hierdie oortuiging dat ek vroeër die plan gemaak het om julle te besoek, sodat julle twee keer 'n bewys van genade kon ontvang. 16Ek wou julle op die deurreis na Masedonië toe besoek en weer op die terugreis van Masedonië af, en dan met julle hulp my reis voortsit na Judea toe. 17Was ek miskien oorhaastig toe ek hierdie plan gemaak het? Of word ek deur menslike oorwegings gelei as ek planne maak, sodat ek in een asem ja en nee sê? 18So seker as God getrou is, ons woord aan julle

was nie tegelyk ja en nee nie, [19]want Jesus Christus, die Seun van God, wat ons, dit is ek en Silvanus en Timoteus, aan julle verkondig het, is nie ja en nee tegelyk nie. Hy is die ja van God, [20]die ja op al die beloftes van God. Daarom is dit ook deur Christus dat ons tot eer van God daarop Amen sê. [21]God self het ons saam met julle op hierdie vaste grond gevestig: op Christus. God het ons vir Hom afgesonder, [22]ons as sy eiendom beseël en die Heilige Gees in ons harte gegee as waarborg van wat ons nog sal ontvang. [23]Ek roep God tot getuie en staan met my lewe daarvoor in: dit was om julle te spaar dat ek toe nie na Korinte toe gekom het nie. [24]Ons wil nie as heersers voorskryf wat julle moet glo nie. Julle staan immers vas in die geloof. Maar ons wil medewerkers wees om julle geluk te bevorder.

# 2Corinthians 2

**2Co 2:1** So I made up my mind not to come to you again to make you sad.

2Co 2:2 For if I were to make you sad, who would be left to cheer me up? Only the very persons I had made sad.

2Co 2:3 That is why I wrote that letter to you—I did not want to come to you and be made sad by the very people who should make me glad. For I am convinced that when I am happy, then all of you are happy too.

2Co 2:4 I wrote you with a greatly troubled and distressed heart and with many tears; my purpose was not to make you sad, but to make you realize how much I love you all.

**Forgive the Sinner**

2Co 2:5  Now, if anyone has made somebody sad, he has not done it to me but to all of you—in part, at least. (I say this because I do not want to be too hard on him.)

2Co 2:6  It is enough that this person has been punished in this way by most of you.

2Co 2:7  Now, however, you should forgive him and encourage him, in order to keep him from becoming so sad as to give up completely.

2Co 2:8  And so I beg you to let him know that you really do love him.

2Co 2:9  I wrote you that letter because I wanted to find out how well you had stood the test and whether you are always ready to obey my instructions.

2Co 2:10  When you forgive people for what they have done, I forgive them too. For when I forgive—if, indeed, I need to forgive anything—I do it in Christ's presence because of you,

2Co 2:11  in order to keep Satan from getting the upper hand over us; for we know what his plans are.

**Triumph in Christ**

2Co 2:12  When I arrived in Troas to preach the Good News about Christ, I found that the Lord had opened the way for the work there.

2Co 2:13  But I was deeply worried, because I could not find our brother Titus. So I said good-bye to the people there and went on to Macedonia.

2Co 2:14  But thanks be to God! For in union with Christ we are always led by God as prisoners in Christ's victory procession. God uses us to make the knowledge about Christ spread everywhere like a sweet fragrance.

2Co 2:15  For we are like a sweet-smelling incense offered by Christ to God, which spreads among those who are being saved and those who are being lost.

2Co 2:16  For those who are being lost, it is a deadly stench that kills; but for those who are being saved, it is a fragrance that brings life. Who, then, is capable for such a task?

2Co 2:17  We are not like so many others, who handle God's message as if it were cheap merchandise; but because God has sent us, we speak with sincerity in his presence, as servants of Christ.

**II KORINTHIËRS 2**

[1]Daarom het ek besluit ek kom nie weer na julle toe as my besoek op droefheid uitloop nie, [2]want as ek julle hartseer maak, wie bly dan oor om my op te beur, behalwe dié wat ek hartseer gemaak het? [3]Dit is waarom ek liewer aan julle geskrywe het. Ek wou nie daar kom en hartseer gemaak word deur mense wat my gelukkig moes gemaak het nie, want ek is seker daarvan dat julle almal gelukkig is as ek gelukkig is. [4]Ja, met groot bekommernis en beklemming van hart, en onder baie trane, het ek aan julle geskrywe. Dit was nie om julle hartseer te maak nie, maar om julle te laat besef dat ek julle baie lief het. [5]As iemand droefheid veroorsaak het, is dit nie vir my wat hy hartseer maak nie, maar vir julle almal, of, om nie te oordryf nie, ten minste 'n deel van julle. [6]Vir so iemand is die bestraffing deur die meerderheid swaar genoeg. [7]Nou moet julle so iemand liewer vergewe en bemoedig, anders kan hy so hartseer word dat hy heeltemal moed verloor. [8]Daarom vra ek julle: Bewys liefde aan hom. [9]Toe ek geskryf het, was dit juis om te wete te kom of julle aan my getrou gebly het en in alles gehoorsaam is. [10]As julle hom iets vergewe, vergewe ek hom ook. Wat my betref, as ek iets moes vergewe, het ek dit klaar gedoen om julle ontwil. Daarvan is Christus my getuie. [11]Die Satan moet nie die oorhand oor ons kry nie. Ons ken sy planne maar alte goed. [12]Toe ek in Troas gekom het om die evangelie van Christus daar te verkondig, het die Here die deure vir my wyd oopgemaak. [13]Tog het ek nie gemoedsrus gehad nie, omdat ek my broer Titus nie daar gekry het nie. Daarom het ek van die mense daar afskeid geneem en Masedonië toe vertrek. [14]Maar aan God die dank! Hy voer ons altyd saam in sy triomftog omdat ons een is met Christus. Deur ons versprei Hy die kennis van Christus oral soos 'n aangename geur. [15]Ons is die wierook wat deur Christus vir God gebrand word, waarvan die geur dié bereik wat gered word, sowel as dié wat verlore gaan. [16]Vir dié wat verlore gaan, is dit 'n doodsreuk wat dood bring; vir dié wat gered word, is dit 'n lewensgeur wat lewe wek. En wie is tot sulke dinge in staat? [17]Ons, omdat ons nie is soos baie ander wat geld maak uit die woord van God nie. Ons verkondig die woord in opregtheid, in verbondenheid met Christus, in opdrag van God en in verantwoordelikheid aan God.

# 2Corinthians 3

**Ministers of the New Covenant**

**2Co 3:1** Does this sound as if we were again boasting about ourselves? Could it be that, like some other people, we need letters of recommendation to you or from you?

2Co 3:2 You yourselves are the letter we have, written on our hearts for everyone to know and read.

2Co 3:3 It is clear that Christ himself wrote this letter and sent it by us. It is written, not with ink but with the Spirit of the living God, and not on stone tablets but on human hearts.

2Co 3:4 We say this because we have confidence in God through Christ.

2Co 3:5 There is nothing in us that allows us to claim that we are capable of doing this work. The capacity we have comes from God;

2Co 3:6 it is he who made us capable of serving the new covenant, which consists not of a written law but of the Spirit. The written law brings death, but the Spirit gives life.

2Co 3:7 The Law was carved in letters on stone tablets, and God's glory appeared when it was given. Even though the brightness on Moses' face was fading, it was so strong that the people of Israel could not keep their eyes fixed on him. If the Law, which brings death when it is in force, came with such glory,

2Co 3:8 how much greater is the glory that belongs to the activity of the Spirit!

2Co 3:9 The system which brings condemnation was glorious; how much more glorious is the activity which brings salvation!

2Co 3:10 We may say that because of the far brighter glory now the glory that was so bright in the past is gone.

2Co 3:11 For if there was glory in that which lasted for a while, how much more glory is there in that which lasts forever!

2Co 3:12 Because we have this hope, we are very bold.

2Co 3:13 We are not like Moses, who had to put a veil over his face so that the people of Israel would not see the brightness fade and disappear.

2Co 3:14 Their minds, indeed, were closed; and to this very day their minds are covered with the same veil as they read the books of the old covenant. The veil is removed only when a person is joined to Christ.

2Co 3:15 Even today, whenever they read the Law of Moses, the veil still covers their minds.

2Co 3:16 But it can be removed, as the scripture says about Moses: "His veil was removed when he turned to the Lord."

2Co 3:17 Now, "the Lord" in this passage is the Spirit; and where the Spirit of the Lord is present, there is freedom.

2Co 3:18 All of us, then, reflect the glory of the Lord with uncovered faces; and that same glory, coming from the Lord, who is the Spirit, transforms us into his likeness in an ever greater degree of glory.

# II KORINTHIËRS 3

[1]Begin ons weer onsself aanprys? Of het ons miskien, soos party ander mense, aanbevelingsbriewe aan julle of van julle nodig? [2]Julle is self ons aanbevelingsbrief, geskryf op ons harte, vir almal om te lees en te verstaan. [3]Dit is tog duidelik dat julle 'n brief van Christus is, deur ons diens geskrywe, nie met ink nie, maar met die Gees van die lewende God, nie op klip nie maar op die harte van mense. [4]Ons sê dit omdat ons deur Christus ten volle op God vertrou. [5]Uit onsself is ons nie in staat om iets te bedink asof dit uit onsself kom nie. Ons bekwaamheid kom van God, [6]wat ons bekwaam gemaak het om bedienaars van 'n nuwe verbond te wees, nie van die letter nie, maar van die Gees. Die letter maak dood, die Gees maak lewend. [7]Die wet wat in letters op klip gegraveer is, het in heerlikheid gekom. Hierdie heerlikheid, wat tog gou sou verdwyn, het op die gesig van Moses so geskitter dat die Israeliete nie na hom kon bly kyk nie. As die bediening wat tot die dood lei, met soveel heerlikheid gekom het, [8]hoeveel groter sal die heerlikheid van die bediening wat deur die Gees geskied, dan nie wees nie? [9]Die bediening waardeur die mense veroordeel word, het met heerlikheid gekom, maar die bediening waardeur die mense vrygespreek word, oortref dit verreweg in heerlikheid. [10]Ons kan sê dat die heerlikheid van vroeër nie te vergelyk is met die alles oortreffende heerlikheid van nou nie. [11]As wat aan die verbygaan was, van heerlikheid gestraal het, veel meer nog sal die blywende van heerlikheid skitter. [12]Omdat ons hoop hierop gevestig is, tree ons met groot vrymoedigheid op. [13]Ons is nie soos Moses wat sy gesig met 'n sluier toegemaak het nie. Dit moes hy doen om te verhinder dat die volk van Israel sou sien dat die ligglans aan die verdwyn was. [14]Hulle verstand was ook toe, en vandag nog bly hulle verstand met dieselfde sluier toegemaak as hulle die Ou Testament lees, maar die sluier word deur Christus weggeneem vir iemand wat in Hom glo. [15]Maar vandag nog, elke keer as die wet van Moses voorgelees word, is daar 'n sluier oor hulle verstand. [16]Van Moses sê die Skrif egter: Elke keer as hy hom na die Here wend, word die sluier weggeneem.[17]Die Here beteken hier die Gees, en waar die Gees van die Here is, is daar vryheid. [18]Ons almal weerspieël die heerlikheid van die Here, want die sluier is van ons gesig af weggeneem. Ons word al meer verander om aan die beeld van Christus gelyk te word. Die heerlikheid wat van ons uitstraal, neem steeds toe. Dit doen die Here wat die Gees is.

# 2Corinthians 4

**The Light of the Gospel**

**2Co 4:1** God in his mercy has given us this work to do, and so we do not become discouraged.

2Co 4:2 We put aside all secret and shameful deeds; we do not act with deceit, nor do we falsify the word of God. In the full light of truth we live in God's sight and try to commend ourselves to everyone's good conscience.

2Co 4:3 For if the gospel we preach is hidden, it is hidden only from those who are being lost.

2Co 4:4 They do not believe, because their minds have been kept in the dark by the evil god of this world. He keeps them from seeing the light shining on them, the light that comes from the Good News about the glory of Christ, who is the exact likeness of God.

2Co 4:5 For it is not ourselves that we preach; we preach Jesus Christ as Lord, and ourselves as your servants for Jesus' sake.

2Co 4:6 The God who said, "Out of darkness the light shall shine!" is the same God who made his light shine in our hearts, to bring us the knowledge of God's glory shining in the face of Christ.

**Treasure in Jars of Clay**

2Co 4:7 Yet we who have this spiritual treasure are like common clay pots, in order to show that the supreme power belongs to God, not to us.

2Co 4:8 We are often troubled, but not crushed; sometimes in doubt, but never in despair;

2Co 4:9 there are many enemies, but we are never without a friend; and though badly hurt at times, we are not destroyed.

2Co 4:10 At all times we carry in our mortal bodies the death of Jesus, so that his life also may be seen in our bodies.

2Co 4:11 Throughout our lives we are always in danger of death for Jesus' sake, in order that his life may be seen in this mortal body of ours.

2Co 4:12 This means that death is at work in us, but life is at work in you.

2Co 4:13 The scripture says, "I spoke because I believed." In the same spirit of faith we also speak because we believe.

2Co 4:14 We know that God, who raised the Lord Jesus to life, will also raise us up with Jesus and take us, together with you, into his presence.

2Co 4:15 All this is for your sake; and as God's grace reaches more and more people, they will offer to the glory of God more prayers of thanksgiving.

2Co 4:16 For this reason we never become discouraged. Even though our physical being is gradually decaying, yet our spiritual being is renewed day after day.

2Co 4:17 And this small and temporary trouble we suffer will bring us a tremendous and eternal glory, much greater than the trouble.

2Co 4:18 For we fix our attention, not on things that are seen, but on things that are unseen. What can be seen lasts only for a time, but what cannot be seen lasts forever.

**II KORINTHIËRS 4**

[1]God het Hom oor ons ontferm en hierdie bediening aan ons opgedra. Daarom word ons nie moedeloos nie. [2]Ons vermy praktyke wat nie die lig kan verdra nie en waaroor ons ons sou moes skaam. Ons gaan nie met bedrog te werk nie en ons vervals nie die woord van God nie. Inteendeel, ons maak die waarheid openlik bekend en beveel onsself so aan by elkeen wat voor God 'n eerlike gewete het. [3]As die evangelie wat ons verkondig, tog nog met 'n sluier bedek is, is dit bedek net vir dié wat verlore gaan. [4]Hulle is die ongelowiges wie se verstand deur die god van hierdie wêreld verblind is, sodat hulle die lig van die evangelie nie kan sien nie. Dit is die evangelie van die heerlikheid van Christus, wat die beeld van God is. [5]Ons verkondig nie onsself nie, maar Jesus Christus as die Here, en onsself as julle dienaars ter wille van Jesus. [6]God wat gesê het: Laat daar lig skyn uit die duisternis, het ook in ons harte 'n lig laat skyn om ons te verlig met die kennis van die heerlikheid van God, wat van Jesus Christus uitstraal. [7]Ons wat hierdie skat in ons het, is maar kleipotte wat maklik breek; die krag wat alles oortref, kom dus van God, nie van ons nie. [8]In alles word ons verdruk, maar ons is nie terneergedruk nie; ons is oor raad verleë, maar nie radeloos nie; [9]ons word vervolg, maar nie deur God verlaat nie, op die grond neergegooi, maar nie vernietig nie. [10]Die sterwe van Jesus dra ons altyd saam in ons liggaam, sodat ook die lewe van Jesus sigbaar kan word in ons liggaam. [11]Voortdurend word ons wat lewe, ter wille van Jesus uitgelewer aan die dood, sodat ook in ons sterflike bestaan die lewe van Jesus sigbaar kan word. [12]Dit beteken dat in ons die dood aan die werk is, maar in julle die lewe. [13]Daar staan in die Skrif: Ek het geglo, daarom het ek gepraat. Ons het dieselfde Gees wat die geloof wek, en ons glo, daarom praat ons ook. [14]Ons weet immers dat God, wat die Here Jesus uit die dood opgewek het, ons ook saam met Jesus sal opwek en ons saam met julle voor sy troon sal stel. [15]Ons doen dit alles om julle ontwil, sodat die genade van God steeds meer mense kan bereik. Dan word die dankgebede ook meer, en God ontvang die eer. [16]Om hierdie rede word ons nie moedeloos nie. Al is ons uiterlik besig om te vergaan, innerlik word ons van dag tot dag vernuwe. [17]Ons swaarkry in hierdie lewe is maar gering en gaan verby, maar dit loop vir ons uit op 'n heerlikheid wat alles verreweg oortref en wat ewig bly. [18]Ons oog is nie op die sigbare dinge gerig nie, maar op die onsigbare; want die sigbare dinge is tydelik, maar die onsigbare ewig.

# 2Corinthians 5

**Our Heavenly Dwelling**

**2Co 5:1** For we know that when this tent we live in—our body here on earth—is torn down, God will have a house in heaven for us to live in, a home he himself has made, which will last forever.

2Co 5:2 And now we sigh, so great is our desire that our home which comes from heaven should be put on over us;

2Co 5:3 by being clothed with it we shall not be without a body.

2Co 5:4 While we live in this earthly tent, we groan with a feeling of oppression; it is not that we want to get rid of our earthly body, but that we want to have the heavenly one put on over us, so that what is mortal will be transformed by life.

2Co 5:5 God is the one who has prepared us for this change, and he gave us his Spirit as the guarantee of all that he has in store for us.

2Co 5:6 So we are always full of courage. We know that as long as we are at home in the body we are away from the Lord's home.

2Co 5:7 For our life is a matter of faith, not of sight.

2Co 5:8 We are full of courage and would much prefer to leave our home in the body and be at home with the Lord.

2Co 5:9 More than anything else, however, we want to please him, whether in our home here or there.

2Co 5:10 For all of us must appear before Christ, to be judged by him. We will each receive what we deserve, according to everything we have done, good or bad, in our bodily life.

**The Ministry of Reconciliation**

2Co 5:11 We know what it means to fear the Lord, and so we try to persuade others. God knows us completely, and I hope that in your hearts you know me as well.

2Co 5:12 We are not trying again to recommend ourselves to you; rather, we are trying to give you a good reason to be proud of us, so that you will be able to answer those who boast about people's appearance and not about their character.

2Co 5:13 Are we really insane? It is for God's sake. Or are we sane? Then it is for your sake.

2Co 5:14 We are ruled by the love of Christ, now that we recognize that one man died for everyone, which means that they all share in his death.

2Co 5:15 He died for all, so that those who live should no longer live for themselves, but only for him who died and was raised to life for their sake.

2Co 5:16 No longer, then, do we judge anyone by human standards. Even if at one time we judged Christ according to human standards, we no longer do so.

2Co 5:17 Anyone who is joined to Christ is a new being; the old is gone, the new has come.

2Co 5:18 All this is done by God, who through Christ changed us from enemies into his friends and gave us the task of making others his friends also.

2Co 5:19 Our message is that God was making all human beings his friends through Christ. God did not keep an account of their sins, and he has given us the message which tells how he makes them his friends.

2Co 5:20 Here we are, then, speaking for Christ, as though God himself were making his appeal through us. We plead on Christ's behalf: let God change you from enemies into his friends!

2Co 5:21 Christ was without sin, but for our sake God made him share our sin in order that in union with him we might share the righteousness of God.

**II KORINTHIËRS 5**

1Ons weet dat, wanneer ons aardse woning wat maar 'n tent is, afgebreek word, ons 'n vaste gebou in die hemel het. Dit is 'n woning wat nie deur mense gemaak is nie, maar deur God, en dit bly ewig staan. 2Terwyl ons in die tentwoning leef, sug ons, want ons verlang daarna dat ons woning uit die hemel ons sal oordek. 3Ons wil nie ontklee wees en naak voor God staan nie. 4Ons wat nog in die tentwoning is, sug en voel bedruk omdat ons nie van die aardse liggaam afstand wil doen nie; ons wil die hemelse bo-oor die aardse aantrek, sodat wat sterflik is, verteer kan word deur die lewe. 5Hy wat ons vir hierdie oorgang voorberei het, is God. As waarborg hiervan het Hy ons sy Gees gegee. 6Daarom is ons altyd vol moed. Ons weet dat, solank as ons in die liggaam bly, ons nog nie by die Here woon nie, 7want ons lewe deur geloof, nie deur sien nie. 8Ons is vol moed en sou liewer ons verblyf in die liggaam wil verlaat en by die Here gaan woon. 9Maar, of ons hier woon of daar woon, ons het net een wens, en dit is om te lewe soos Hy dit wil. 10Ons moet immers almal voor die regterstoel van Christus verskyn, sodat elkeen kan ontvang volgens wat hy tydens sy aardse lewe gedoen het, of dit nou goed was of kwaad. 11Ons weet wat dit beteken om die Here te dien. Daarom probeer ons die mense oortuig. God ken ons bedoelings, en ek vertrou dat julle ook van ons bedoelings oortuig is. 12Ons prys onsself nie opnuut by julle aan nie. Ons gee julle juis eerder aanleiding om trots te wees op ons, sodat julle 'n antwoord kan hê vir dié wat trots is op die uiterlike en nie op die innerlike nie. 13As ons in geestesvervoering was, was ons dit vir God; en as ons by ons verstand is, is ons dit vir julle. 14Die liefde van Christus dring ons, omdat ons tot die insig gekom het dat een vir almal gesterwe het, en dit beteken dat almal gesterwe het. 15En Hy het vir almal gesterwe, sodat dié wat lewe, nie meer vir hulleself moet lewe nie, maar vir Hom wat vir hulle gesterf het en uit die dood opgewek is. 16Ons beoordeel dus van nou af niemand meer volgens menslike maatstaf nie. Al het ons Christus vroeër volgens menslike maatstaf beoordeel, nou beoordeel ons Hom nie meer so nie. 17Iemand wat aan Christus behoort, is 'n nuwe mens. Die oue is verby, die nuwe het gekom. 18Dit alles is die werk van God. Hy het ons deur Christus met Homself versoen en aan ons die bediening van die versoening toevertrou. 19Die boodskap van versoening bestaan daarin dat God deur Christus die wêreld met Homself versoen het en die mense hulle oortredinge nie toereken nie. Die boodskap van versoening het Hy aan ons toevertrou. 20Ons tree dus op as gesante van Christus, en dit is God wat deur ons 'n beroep op julle doen. Ons smeek julle namens Christus: Aanvaar die versoening met God wat Hy bewerk het! 21Christus was sonder sonde,

maar God het Hom in ons plek as sondaar behandel sodat ons, deur ons eenheid met Christus, deur God vrygespreek kan wees.

# 2Corinthians 6

**2Co 6:1** In our work together with God, then, we beg you who have received God's grace not to let it be wasted.

2Co 6:2 Hear what God says: "When the time came for me to show you favor, I heard you; when the day arrived for me to save you, I helped you." Listen! This is the hour to receive God's favor; today is the day to be saved!

2Co 6:3 We do not want anyone to find fault with our work, so we try not to put obstacles in anyone's way.

2Co 6:4 Instead, in everything we do we show that we are God's servants by patiently enduring troubles, hardships, and difficulties.

2Co 6:5 We have been beaten, jailed, and mobbed; we have been overworked and have gone without sleep or food.

2Co 6:6 By our purity, knowledge, patience, and kindness we have shown ourselves to be God's servants—by the Holy Spirit, by our true love,

2Co 6:7 by our message of truth, and by the power of God. We have righteousness as our weapon, both to attack and to defend ourselves.

2Co 6:8 We are honored and disgraced; we are insulted and praised. We are treated as liars, yet we speak the truth;

2Co 6:9 as unknown, yet we are known by all; as though we were dead, but, as you see, we live on. Although punished, we are not killed;

2Co 6:10 although saddened, we are always glad; we seem poor, but we make many people rich; we seem to have nothing, yet we really possess everything.

2Co 6:11 Dear friends in Corinth! We have spoken frankly to you; we have opened our hearts wide.

2Co 6:12 It is not we who have closed our hearts to you; it is you who have closed your hearts to us.

2Co 6:13 I speak now as though you were my children: show us the same feelings that we have for you. Open your hearts wide!

**The Temple of the Living God**

2Co 6:14 Do not try to work together as equals with unbelievers, for it cannot be done. How can right and wrong be partners? How can light and darkness live together?

2Co 6:15 How can Christ and the Devil agree? What does a believer have in common with an unbeliever?

2Co 6:16 How can God's temple come to terms with pagan idols? For we are the temple of the living God! As God himself has said, "I will make my home with my people and live among them; I will be their God, and they shall be my people."

2Co 6:17 And so the Lord says, "You must leave them and separate yourselves from them. Have nothing to do with what is unclean, and I will accept you.

2Co 6:18 I will be your father, and you shall be my sons and daughters, says the Lord Almighty."

## II KORINTHIËRS 6

1As medewerkers van God doen ons 'n beroep op julle om te sorg dat julle die genade van God nie tevergeefs ontvang het nie. 2Hy sê: Op die regte tyd het Ek jou gebede verhoor, en op die dag van redding het Ek jou gehelp. Kyk, nou is dit die regte tyd, nou is dit die dag van redding. 3Ons wil nie hê dat daar met ons bediening fout gevind word nie. Daarom gee ons ook niemand aanleiding tot aanstoot nie, 4maar in alles laat ons ons ken as dienaars van God. Dit doen ons met baie geduld in verdrukking, ontbering en nood. 5Ons is geslaan, in die tronk gegooi en het in oproere beland; ons het swaar gewerk, nagte sonder slaap deurgemaak en honger gely. 6Ons het onberispelik opgetree, met begrip, met verdraagsaamheid en vriendelikheid. Dit alles het ons gedoen deur die Heilige Gees, deur opregte liefde, 7deur die woord van die waarheid en deur die krag van God. Ons wapen vir aanval en verdediging is om die wil van God te doen. 8Ons ontvang eer en oneer, ons word beledig en geprys. Ons word behandel as verleiers, en tog is ons betroubaar; 9as onbekendes, en tog is ons goed bekend; as sterwendes en, soos julle sien, ons lewe; as gestraf, maar ons is nie doodgemaak nie; 10as bedroefdes, en tog is ons altyd opgeruimd; as armes, maar ons maak baie ander ryk; as mense wat niks het nie, en tog besit ons alles. 11Ons het openhartig met julle gepraat, Korintiërs. Ons harte is vir julle wyd oop. 12Ons het nie ons harte vir julle gesluit nie; julle het julle harte vir ons gesluit. 13Ek praat met julle as my kinders. Doen aan ons wat ons aan julle gedoen het: maak julle harte ook wyd oop! 14Moenie met ongelowiges in dieselfde juk trek nie. Hoe kan daar vennootskap wees tussen reg en onreg? Hoe kan daar gemeenskap wees tussen lig en duisternis? 15Hoe kan daar eenstemmigheid wees tussen Christus en Belial? Hoe kan 'n gelowige dieselfde belange hê as 'n ongelowige? 16Hoe kan 'n ooreenkoms tot stand kom tussen die tempel van God en afgode? Ons is immers die tempel van die lewende God. Dit is soos God gesê het: Ek sal onder hulle woon en wandel, en Ek sal hulle God wees en hulle sal my volk wees.17Daarom: Gaan van hulle af weg en sonder julle af, sê die Here, en moenie wat onrein is, aanraak nie. Dan sal Ek julle aanneem, 18en Ek sal vir julle 'n Vader wees, en julle sal vir My seuns en dogters wees, sê die Here, die Almagtige.

# 2Corinthians 7

**2Co 7:1** All these promises are made to us, my dear friends. So then, let us purify ourselves from everything that makes body or soul unclean, and let us be completely holy by living in awe of God.

**Paul's Joy**

2Co 7:2 Make room for us in your hearts. We have wronged no one; we have ruined no one, nor tried to take advantage of anyone.

2Co 7:3 I do not say this to condemn you; for, as I have said before, you are so dear to us that we are always together, whether we live or die.

2Co 7:4 I am so sure of you; I take such pride in you! In all our troubles I am still full of courage; I am running over with joy.

2Co 7:5 Even after we arrived in Macedonia, we did not have any rest. There were troubles everywhere, quarrels with others, fears in our hearts.

2Co 7:6 But God, who encourages the downhearted, encouraged us with the coming of Titus.

2Co 7:7 It was not only his coming that cheered us, but also his report of how you encouraged him. He told us how much you want to see me, how sorry you are, how ready you are to defend me; and so I am even happier now.

2Co 7:8 For even if that letter of mine made you sad, I am not sorry I wrote it. I could have been sorry when I saw that it made you sad for a while.

2Co 7:9 But now I am happy—not because I made you sad, but because your sadness made you change your ways. That sadness was used by God, and so we caused you no harm.

2Co 7:10 For the sadness that is used by God brings a change of heart that leads to salvation—and there is no regret in that! But sadness that is merely human causes death.

2Co 7:11 See what God did with this sadness of yours: how earnest it has made you, how eager to prove your innocence! Such indignation, such alarm, such feelings, such devotion, such readiness to punish wrongdoing! You have shown yourselves to be without fault in the whole matter.

2Co 7:12 So, even though I wrote that letter, it was not because of the one who did wrong or the one who was wronged. Instead, I wrote it to make plain to you, in God's sight, how deep your devotion to us really is.

2Co 7:13 That is why we were encouraged. Not only were we encouraged; how happy Titus made us with his happiness over the way in which all of you helped to cheer him up!

2Co 7:14 I did boast of you to him, and you have not disappointed me. We have always spoken the truth to you, and in the same way the

boast we made to Titus has proved true.

2Co 7:15 And so his love for you grows stronger, as he remembers how all of you were ready to obey his instructions, how you welcomed him with fear and trembling.

2Co 7:16 How happy I am that I can depend on you completely!

**II KORINTHIËRS 7**

1Geliefdes, hierdie beloftes is ook vir ons. Laat ons ons dan reinig van alles wat liggaam en gees verontreinig, en ons in gehoorsaamheid aan God volkome aan Hom toewy. 2Maak vir ons plek in julle harte. Ons het niemand onreg aangedoen nie, ons het niemand benadeel nie, ons het niemand uitgebuit nie. 3Ek sê dit nie om julle te beskuldig nie; ek het tog al vantevore gesê dat julle in ons harte is om mee saam te lewe en te sterwe. 4Ek is baie openhartig met julle; ek is ook baie trots op julle. In al ons sorge is ek vol moed en oorstelp van blydskap. 5Toe ons in Masedonië gekom het, het ons geen rus of duurte gehad nie. Van alle kante was daar druk op ons: van buite onenigheid, van binne sorge. 6Maar God wat die neerslagtiges opbeur, het ons ook opgebeur deur die koms van Titus, 7en nie net deur sy koms nie, maar ook omdat julle hom opgebeur het. Hy het vertel van julle begeerte om ons te sien, en dat julle jammer is oor wat gebeur het en my nou ywerig verdedig. Dit alles het my nog blyer gemaak. 8Al het ek julle ook deur my brief hartseer gemaak, is ek nou nie daaroor jammer nie. Miskien was ek tog jammer toe ek sien dat daardie brief julle hartseer gemaak het, al was dit net vir 'n kort rukkie. 9Nou is ek egter bly, nie omdat ek julle hartseer gemaak het nie, maar omdat ek julle so hartseer gemaak het dat julle tot inkeer gekom het. Julle was immers hartseer soos God dit wou hê. Ons het julle dus in geen opsig benadeel nie, 10want droefheid volgens die wil van God bring bekering wat tot redding lei, en daaroor was niemand nog ooit jammer nie. Daarteenoor bring droefheid uit wêreldse oorwegings die dood. 11Kyk net wat die ervaring van droefheid volgens die wil van God aan julle gedoen het. Nou is daar by julle erns; meer nog, daar is verantwoording, verontwaardiging, ontsag, verlange, ywer en bestraffing van die kwaad. In elke opsig het julle bewys dat julle in hierdie saak onskuldig is. 12Dus, al het ek so aan julle geskrywe, was dit nie omdat iemand onreg gepleeg of onreg gely het nie. Inteendeel, ek wou hê dat julle voor God tot die besef moes kom van hoeveel julle vir ons omgee. 13Juis daarom is ons nou so bly. Ons is nie net bemoedig nie, maar ook besonder bly dat Titus so gelukkig is: julle almal het hom gemoedsrus gegee. 14Ek het by hom 'n bietjie met julle gespog, en julle het my nie teleurgestel nie. Soos ons altyd die waarheid met julle gepraat het, so blyk dit nou dat dit ook die waarheid was toe ons by Titus met julle gespog het. 15En sy toegeneentheid teenoor julle word al sterker as hy daaraan dink hoe julle almal gehoorsaam was en hoe julle hom met eerbied en ontsag ontvang het. 16Ek is baie bly dat ek in elke opsig op julle kan reken.

# 2Corinthians 8

**Encouragement to Give Generously**

**2Co 8:1** Our friends, we want you to know what God's grace has accomplished in the churches in Macedonia.

2Co 8:2 They have been severely tested by the troubles they went through; but their joy was so great that they were extremely generous in their giving, even though they are very poor.

2Co 8:3 I can assure you that they gave as much as they could, and even more than they could. Of their own free will

2Co 8:4 they begged us and pleaded for the privilege of having a part in helping God's people in Judea.

2Co 8:5 It was more than we could have hoped for! First they gave themselves to the Lord; and then, by God's will they gave themselves to us as well.

2Co 8:6 So we urged Titus, who began this work, to continue it and help you complete this special service of love.

2Co 8:7 You are so rich in all you have: in faith, speech, and knowledge, in your eagerness to help and in your love for us. And so we want you to be generous also in this service of love.

2Co 8:8 I am not laying down any rules. But by showing how eager others are to help, I am trying to find out how real your own love is.

2Co 8:9 You know the grace of our Lord Jesus Christ; rich as he was, he made himself poor for your sake, in order to make you rich by means of his poverty.

2Co 8:10 My opinion is that it is better for you to finish now what you began last year. You were the first, not only to act, but also to be willing to act.

2Co 8:11 On with it, then, and finish the job! Be as eager to finish it as you were to plan it, and do it with what you now have.

2Co 8:12 If you are eager to give, God will accept your gift on the basis of what you have to give, not on what you don't have.

2Co 8:13 (13-14) I am not trying to relieve others by putting a burden on you; but since you have plenty at this time, it is only fair that you should help those who are in need. Then, when you are in need and they have plenty, they will help you. In this way both are treated equally.

2Co 8:15 As the scripture says, "The one who gathered much did not

have too much, and the one who gathered little did not have too little."

**Commendation of Titus**

2Co 8:16  How we thank God for making Titus as eager as we are to help you!

2Co 8:17  Not only did he welcome our request; he was so eager to help that of his own free will he decided to go to you.

2Co 8:18  With him we are sending the brother who is highly respected in all the churches for his work in preaching the gospel.

2Co 8:19  And besides that, he has been chosen and appointed by the churches to travel with us as we carry out this service of love for the sake of the Lord's glory and in order to show that we want to help.

2Co 8:20  We are being careful not to stir up any complaints about the way we handle this generous gift.

2Co 8:21  Our purpose is to do what is right, not only in the sight of the Lord, but also in the sight of others.

2Co 8:22  So we are sending our brother with them; we have tested him many times and found him always very eager to help. And now that he has so much confidence in you, he is all the more eager to help.

2Co 8:23  As for Titus, he is my partner and works with me to help you; as for the other brothers who are going with him, they represent the churches and bring glory to Christ.

2Co 8:24  Show your love to them, so that all the churches will be sure of it and know that we are right in boasting about you.

**II KORINTHIËRS 8**

1Broers, ons wil hê julle moet weet van die genade wat die gemeentes in Masedonië van God ontvang het. 2Al was hulle swaar beproef deur verdrukking, hulle blydskap was oorvloedig; en al was hulle baie arm, hulle was ryk in hulle oorvloedige vrygewigheid. 3Ek verseker julle hulle het na vermoë, ja, bo vermoë, bygedra. 4Uit eie beweging het hulle by ons daarop aangedring om te mag deel in die liefdeswerk van hulpverlening aan die gelowiges in Judea. 5Dit was meer as wat ons verwag het, want eers het hulle hulleself aan die Here gegee en toe aan ons. Dit is soos God dit wil. 6Daarom het ons vir Titus versoek om hierdie liefdeswerk, waarmee hy vroeër by julle begin het, nou ook te voltooi. 7Aangesien julle alles in oorvloed het: geloof, die gawe om julle woord te doen, kennis van God, onbeperkte ywer en ons liefde vir julle, wees dan ook in hierdie liefdeswerk oorvloedig. 8Ek gee nie 'n opdrag nie, maar ek wys julle op die ywer van ander om daardeur die opregtheid van julle liefde te toets. 9Julle ken die genade van ons Here Jesus Christus: hoewel Hy ryk was, het Hy ter wille van julle arm geword, sodat julle deur sy armoede ryk kon word. 10Nou wil ek julle net raad gee om julle te help. Julle was verlede jaar nie alleen die eerste wat iets gedoen het nie, julle was ook die eerste wat gewillig was om iets te doen. 11Maak die werk nou ook klaar. Die ywer om uit julle beskikbare middele die insameling af te handel, moet net so groot wees as die gewilligheid waarmee julle dit begin het. 12As die goeie wil daar is en iemand gee volgens wat hy het, neem God die gawe aan. Hy verwag nie van hom wat hy nie het nie. 13Ek bedoel nie dat julle gebrek moet ly om ander te kan help nie; maar sodat daar ewewig sal wees, 14moet julle wat nou oorvloed het, dié help wat gebrek ly. Dan, as hulle weer oorvloed het en julle gebrek ly, kan hulle julle weer help. So kom daar ewewig. 15Daar staan ook geskrywe: Dié met baie, het nie te veel gehad nie, en dié met 'n bietjie, nie te min nie.16Ons dank God dat Hy Titus net so ywerig gemaak het om julle te help as wat ons is. 17Hy het nie net ons versoek verwelkom nie, maar in sy groot ywer ook uit eie beweging na julle toe vertrek. 18Saam met hom stuur ons die broer wat in al die gemeentes geprys word vir sy bevordering van die evangelie. 19Afgesien daarvan is die broer ook deur die gemeentes gekies om met ons saam te reis as ons die liefdeswerk uitvoer wat ons onderneem het. Ons doen dit tot eer van die Here en as teken van ons hulpvaardigheid. 20Op hierdie manier voorkom ons dat enigiemand ons dalk sou verdink in verband met so 'n groot som geld wat ons moet wegbring. 21Ons is daarop gesteld om korrek op te tree, nie alleen voor die Here nie, maar ook voor die mense. 22Saam met hulle stuur ons ook ons ander broer. Ons het hom baiekeer en op baie

maniere op die proef gestel en gevind dat hy ywerig is om te help. Nou is hy nog yweriger omdat hy baie vertroue in julle het. [23]Wat Titus betref, hy is my kollega en medewerker in julle belang. Wat ons broers betref, hulle is afgevaardigdes van die gemeentes en 'n eer vir Christus. [24]Bewys aan hulle julle liefde sodat al die gemeentes dit kan sien en kan weet dat ons tereg op julle trots is.

# 2Corinthians 9

**The Collection for Christians in Jerusalem**

**2Co 9:1** There is really no need for me to write you about the help being sent to God's people in Judea.

2Co 9:2 I know that you are willing to help, and I have boasted of you to the people in Macedonia. "The believers in Achaia," I said, "have been ready to help since last year." Your eagerness has stirred up most of them.

2Co 9:3 Now I am sending these believers, so that our boasting about you in this matter may not turn out to be empty words. But, just as I said, you will be ready with your help.

2Co 9:4 However, if the people from Macedonia should come with me and find out that you are not ready, how ashamed we would be—not to speak of your shame—for feeling so sure of you!

2Co 9:5 So I thought it was necessary to urge these believers to go to you ahead of me and get ready in advance the gift you promised to make. Then it will be ready when I arrive, and it will show that you give because you want to, not because you have to.

**The Cheerful Giver**

2Co 9:6  Remember that the person who plants few seeds will have a small crop; the one who plants many seeds will have a large crop.

2Co 9:7  You should each give, then, as you have decided, not with regret or out of a sense of duty; for God loves the one who gives gladly.

2Co 9:8  And God is able to give you more than you need, so that you will always have all you need for yourselves and more than enough for every good cause.

2Co 9:9  As the scripture says, "He gives generously to the needy; his kindness lasts forever."

2Co 9:10  And God, who supplies seed for the sower and bread to eat, will also supply you with all the seed you need and will make it grow and produce a rich harvest from your generosity.

2Co 9:11  He will always make you rich enough to be generous at all times, so that many will thank God for your gifts which they receive from us.

2Co 9:12  For this service you perform not only meets the needs of God's people, but also produces an outpouring of gratitude to God.

2Co 9:13  And because of the proof which this service of yours brings, many will give glory to God for your loyalty to the gospel of Christ, which you profess, and for your generosity in sharing with them and everyone else.

2Co 9:14  And so with deep affection they will pray for you because of the extraordinary grace God has shown you.

2Co 9:15  Let us thank God for his priceless gift!

**II KORINTHIËRS 9**

1Eintlik is dit oorbodig dat ek aan julle skrywe oor die hulpverlening aan die gelowiges in Judea. 2Ek weet dat julle graag wil help, en ek het al by die Masedoniërs met lof oor julle gepraat. Agaje, het ek gesê, is al 'n jaar lank reg om te help. Julle ywer het ook die meeste ander aangespoor. 3Nou stuur ek hierdie broers sodat ons woorde van lof oor julle in hierdie aangeleentheid nie leë woorde sal wees nie. Ons wil hê dat, soos ons die ander vertel het, julle klaar reg sal wees om te help. 4Anders, as daar Masedoniërs saam met my kom en hulle sien julle is nog nie gereed nie, sal ons ons skaam oor ons vertroue in julle om nie eens te praat van julle eie skaamkry nie. 5Daarom het ek dit noodsaaklik geag om die broers aan te spoor om vooruit na julle toe te gaan. Hulle moet die dankoffer wat julle vroeër beloof het, vooraf in orde bring. Dan sal dit daar gereed wees as 'n werklike offer van dankbaarheid, en nie as iets wat afgepers is nie. 6Dink daaraan: wie karig saai, sal karig oes; en wie volop saai, sal volop oes. 7Elkeen moet gee soos hy hom in sy hart voorgeneem het, nie met teensin of uit dwang nie, want God het die blymoedige gewer lief. 8En God is by magte om aan julle alles in oorvloed te skenk, sodat julle in alle opsigte altyd van alles genoeg kan hê en volop kan bydra vir elke goeie werk. 9Daar staan ook geskrywe: Hy deel uit en gee aan die armes; hy bly altyd vrygewig.10God wat saad verskaf om te saai en brood om te eet, sal ook aan julle saad gee en dit laat groei en julle vrygewigheid 'n ryk oes laat oplewer. 11Hy maak julle altyd in alles ryk genoeg om by elke geleentheid vrygewig te kan wees. Deur ons bemiddeling het julle vrygewigheid tot gevolg dat God gedank word, 12want die bediening van hierdie hulpbetoon voorsien nie alleen in die behoeftes van die gelowiges in Judea nie, maar bring ook oorvloedige dankbaarheid teenoor God mee. 13Deur hierdie duidelike bewys van julle bereidheid om te dien, sal daar baie wees wat aan God eer toebring. Hulle sal Hom prys oor julle gehoorsaamheid aan die evangelie van Christus wat julle bely, en oor julle opregte mededeelsaamheid teenoor hulle en teenoor al die ander. 14Hulle sal ook vir julle bid en met verlange aan julle dink, omdat die genade van God oor julle so oorvloedig was. 15Ons dank God vir sy onuitspreeklike gawe.

# 2Corinthians 10

**Paul Defends His Ministry**

**2Co 10:1** I, Paul, make a personal appeal to you—I who am said to be meek and mild when I am with you, but harsh with you when I am away. By the gentleness and kindness of Christ

2Co 10:2 I beg you not to force me to be harsh when I come; for I am sure I can deal harshly with those who say that we act from worldly motives.

2Co 10:3 It is true that we live in the world, but we do not fight from worldly motives.

2Co 10:4 The weapons we use in our fight are not the world's weapons but God's powerful weapons, which we use to destroy strongholds. We destroy false arguments;

2Co 10:5 we pull down every proud obstacle that is raised against the knowledge of God; we take every thought captive and make it obey Christ.

2Co 10:6 And after you have proved your complete loyalty, we will be ready to punish any act of disloyalty.

2Co 10:7 You are looking at the outward appearance of things. Are there some there who reckon themselves to belong to Christ? Well, let them think again about themselves, because we belong to Christ just as much as they do.

2Co 10:8 For I am not ashamed, even if I have boasted somewhat too much about the authority that the Lord has given us—authority to build you up, not to tear you down.

2Co 10:9 I do not want it to appear that I am trying to frighten you with my letters.

2Co 10:10 Someone will say, "Paul's letters are severe and strong, but when he is with us in person, he is weak, and his words are nothing!"

2Co 10:11 Such a person must understand that there is no difference between what we write in our letters when we are away and what we will do when we are there with you.

2Co 10:12 Of course we would not dare classify ourselves or compare ourselves with those who rate themselves so highly. How stupid they are! They make up their own standards to measure themselves by, and they judge themselves by their own standards!

2Co 10:13 As for us, however, our boasting will not go beyond

certain limits; it will stay within the limits of the work which God has set for us, and this includes our work among you.

2Co 10:14 And since you are within those limits, we were not going beyond them when we came to you, bringing the Good News about Christ.

2Co 10:15 So we do not boast about the work that others have done beyond the limits God set for us. Instead, we hope that your faith may grow and that we may be able to do a much greater work among you, always within the limits that God has set.

2Co 10:16 Then we can preach the Good News in other countries beyond you and shall not have to boast about work already done in someone else's field.

2Co 10:17 But as the scripture says, "Whoever wants to boast must boast about what the Lord has done."

2Co 10:18 For it is when the Lord thinks well of us that we are really approved, and not when we think well of ourselves.

**II KORINTHIËRS 10**

[1]Ek, Paulus, doen 'n persoonlike beroep op julle ek, wat mos gedwee is as ek by julle is, maar manhaftig teenoor julle as ek van julle af weg is. In die Naam van Christus, wat nederig en vriendelik is, vra ek julle: [2]Moet my nie dwing om streng te wees as ek kom nie. Ek is seker ek kan my veroorloof om streng op te tree teenoor dié wat ons daarvan beskuldig dat ons uit menslike oorwegings handel. [3]Natuurlik leef ons in 'n menslike liggaam, maar ons voer nie die stryd met menslike wapens nie. [4]Die wapens van ons stryd is nie die wapens van die mens nie, maar die kragtige wapens van God wat vestings kan vernietig. Daarmee vernietig ons die redenasies [5]en elke hooghartige aanval wat teen die kennis van God gerig word. Ons neem elke gedagte gevange om dit aan Christus gehoorsaam te maak. [6]Ons is ook gereed om met elke ongehoorsaamheid af te reken sodra julle eie gehoorsaamheid volkome is. [7]Julle kyk net na een kant van die saak. As iemand dan so vas oortuig is dat hy aan Christus behoort, moet hy onthou: ons behoort net soos hy ook aan Christus. [8]Al het ek my miskien 'n bietjie te veel beroem op daardie bevoegdhede wat die Here my gegee het, sal ek nie beskaamd daarvan afkom nie. Die Here het aan ons die bevoegdheid gegee om julle op te bou, nie om julle af te breek nie. [9]Daarom wil ek nie die skyn wek dat ek julle met my briewe probeer bang maak nie. [10]Daar word mos gesê: Sy briewe is wel ernstig en streng, maar as hy self by ons is, is hy mak en beteken sy woorde niks. [11]Die man wat so praat, moet weet dat daar geen verskil is tussen wat ons in briewe skrywe as ons van julle af weg is, en wat ons doen as ons by julle is nie. [12]Ons waag dit natuurlik nie om ons op een lyn te stel of te vergelyk met sekere mense wat so 'n danige dunk van hulleself het nie. Hulle is dom: hulle meet hulleself aan hulle eie maatstaf en vergelyk hulleself met hulleself. [13]Maar wat ons betref, ons sal met ons roem nie buite die perke gaan nie. Ons bly binne die perke van die werkkring wat God aan ons toegemeet het. Julle val ook binne daardie perke. [14]Dus het ons nie ons perke oorskry deur tot by julle te kom nie. Ons het immers vroeër al tot by julle gekom met die evangelie van Christus. [15]Deur op julle te roem, gaan ons dus nie die perke te buite nie, want dit is nie ander mense se werk waarop ons roem nie. Ons hoop dat julle geloof sal toeneem en dat ons dan onder julle nog meer sal hê om op te roem, steeds binne die perke van ons werkkring. [16]Dan sal ons die evangelie ook in streke anderkant julle kan verkondig sonder om te roem op werk wat tot stand gebring is in die werkkring van iemand anders. [17]Maar die Skrif sê: Hy wat roem, moet in die Here roem.[18]Die man wat die proef deurstaan het, is nie die een wat homself prys nie, maar die een wat deur die Here geprys word.

# 2Corinthians 11

**Paul and the False Apostles**
**2Co 11:1** I wish you would tolerate me, even when I am a bit foolish. Please do!

2Co 11:2 I am jealous for you, just as God is; you are like a pure virgin whom I have promised in marriage to one man only, Christ himself.

2Co 11:3 I am afraid that your minds will be corrupted and that you will abandon your full and pure devotion to Christ—in the same way that Eve was deceived by the snake's clever lies.

2Co 11:4 For you gladly tolerate anyone who comes to you and preaches a different Jesus, not the one we preached; and you accept a spirit and a gospel completely different from the Spirit and the gospel you received from us!

2Co 11:5 I do not think that I am the least bit inferior to those very special so-called "apostles" of yours!

2Co 11:6 Perhaps I am an amateur in speaking, but certainly not in knowledge; we have made this clear to you at all times and in all conditions.

2Co 11:7 I did not charge you a thing when I preached the Good News of God to you; I humbled myself in order to make you important. Was that wrong of me?

2Co 11:8 While I was working among you, I was paid by other churches. I was robbing them, so to speak, in order to help you.

2Co 11:9 And during the time I was with you I did not bother you for help when I needed money; the believers who came from Macedonia brought me everything I needed. As in the past, so in the future: I will never be a burden to you!

2Co 11:10 By Christ's truth in me, I promise that this boast of mine will not be silenced anywhere in all of Achaia.

2Co 11:11 Do I say this because I don't love you? God knows I love you!

2Co 11:12 I will go on doing what I am doing now, in order to keep those other "apostles" from having any reason for boasting and saying that they work in the same way that we do.

2Co 11:13 Those men are not true apostles—they are false apostles, who lie about their work and disguise themselves to look like real

apostles of Christ.

2Co 11:14  Well, no wonder! Even Satan can disguise himself to look like an angel of light!

2Co 11:15  So it is no great thing if his servants disguise themselves to look like servants of righteousness. In the end they will get exactly what their actions deserve.

**Paul's Sufferings as an Apostle**

2Co 11:16 I repeat: no one should think that I am a fool. But if you do, at least accept me as a fool, just so I will have a little to boast of.

2Co 11:17 Of course what I am saying now is not what the Lord would have me say; in this matter of boasting I am really talking like a fool.

2Co 11:18 But since there are so many who boast for merely human reasons, I will do the same.

2Co 11:19 You yourselves are so wise, and so you gladly tolerate fools!

2Co 11:20 You tolerate anyone who orders you around or takes advantage of you or traps you or looks down on you or slaps you in the face.

2Co 11:21 I am ashamed to admit that we were too timid to do those things! But if anyone dares to boast about something—I am talking like a fool—I will be just as daring.

2Co 11:22 Are they Hebrews? So am I. Are they Israelites? So am I. Are they Abraham's descendants? So am I.

2Co 11:23 Are they Christ's servants? I sound like a madman—but I am a better servant than they are! I have worked much harder, I have been in prison more times, I have been whipped much more, and I have been near death more often.

2Co 11:24 Five times I was given the thirty-nine lashes by the Jews;

2Co 11:25 three times I was whipped by the Romans; and once I was stoned. I have been in three shipwrecks, and once I spent twenty-four hours in the water.

2Co 11:26 In my many travels I have been in danger from floods and from robbers, in danger from my own people and from Gentiles; there have been dangers in the cities, dangers in the wilds, dangers on the high seas, and dangers from false friends.

2Co 11:27 There has been work and toil; often I have gone without sleep; I have been hungry and thirsty; I have often been without enough food, shelter, or clothing.

2Co 11:28 And not to mention other things, every day I am under the pressure of my concern for all the churches.

2Co 11:29 When someone is weak, then I feel weak too; when someone is led into sin, I am filled with distress.

2Co 11:30 If I must boast, I will boast about things that show how weak I am.

2Co 11:31 The God and Father of the Lord Jesus—blessed be his name forever!—knows that I am not lying.

2Co 11:32 When I was in Damascus, the governor under King Aretas placed guards at the city gates to arrest me.

2Co 11:33 But I was let down in a basket through an opening in the wall and escaped from him.

# II KORINTHIËRS 11

1Nou wil ek hê julle moet 'n bietjie dwaasheid van my kant verdra! Ja, verdra my maar! 2Ek waak oor julle met 'n ywer wat van God kom, want julle is soos 'n jongmeisie wat ek aan een man toegesê het as sy bruid en wat ek vlekkeloos na hom toe wil bring. Die man is Christus. 3Maar ek is bang dat julle gedagtes weggelei sal word van die onverdeelde en suiwere toewyding aan Christus, net soos Eva verlei is deur die listigheid van die slang. 4Ek sê dit omdat julle so maklik daarmee genoeë neem as iemand 'n ander Jesus kom verkondig as wat ons verkondig het, en julle neem net so maklik 'n ander gees en 'n ander evangelie aan as dié wat julle van ons ontvang het. 5Ek reken dat ek niks agterstaan by julle danige apostels nie. 6Al is ons miskien nie sulke gladde sprekers nie, in die kennis staan ons nie agter nie. Dit het ons julle tog by elke geleentheid en in alle opsigte laat sien. 7Sonder vergoeding het ek die evangelie van God aan julle verkondig. Ek het my verneder sodat julle opgehef kon word. Was dit miskien verkeerd van my? 8Om julle te bedien, het ek van ander gemeentes vergoeding aangeneem en hulle as 't ware so beroof. 9Toe ek by julle was en geld kortgekom het, het ek niemand lastig geval nie, want die broers wat van Masedonië af gekom het, het ruim in my behoeftes voorsien. Ek het gesorg en sal ook verder sorg dat ek in geen opsig vir julle 'n las word nie. 10Hierop is ek trots, en so seker as die waarheid van Christus in my is, sal niemand in die hele Agaje my dit ontneem nie. 11Waarom nie? Omdat ek julle nie liefhet nie? God weet ek het julle lief. 12Soos ek nou maak, sal ek voortgaan om te maak. Daarmee sal ek vir dié mense wat 'n aanleiding soek om te roem dat hulle net sulke apostels soos ons is, elke aanleiding daartoe ontneem. 13Sulke mense is vals apostels; hulle gaan oneerlik te werk deur voor te gee dat hulle apostels van Christus is. 14En geen wonder nie! Satan self doen hom voor as 'n engel van die lig. 15Daarom is dit ook nie snaaks dat sy dienaars hulle voordoen as mense wat die wil van God doen nie. Aan die einde sal hulle kry wat hulle vir hulle dade verdien. 16Ek herhaal: Niemand moet dink dat ek 'n dwaas is nie. Of anders, beskou my maar as 'n dwaas en laat my ook 'n bietjie grootpraat. 17Wat ek nou sê, kom nie van die Here nie. Nee, in hierdie aangeleentheid praat ek werklik soos 'n dwaas, in die oortuiging dat ek grond het om te roem. 18Aangesien daar baie is wat op suiwer menslike gronde grootpraat, sal ek ook grootpraat. 19Julle wat so verstandig is, verdra mos geredelik die dwaas. 20Julle verdra dit as iemand julle soos slawe behandel, as iemand julle uitbuit, as iemand julle bedrieg, as iemand julle uit die hoogte behandel, as iemand julle in die gesig klap. 21Laat my dan maar tot my skande erken dat ons vir sulke dinge te swak was! Nou praat ek soos 'n dwaas: enigiets waarop iemand aanspraak

maak om te roem, daarop kan ek ook roem. 22Is hulle Hebreërs? Ek ook. Is hulle Israeliete? Ek ook. Stam hulle van Abraham af? Ek ook. 23Is hulle dienaars van Christus? En nou praat ek asof ek van my verstand af is: ek nog meer! Ek het harder gewerk, ek was meer in die tronk, ek is meer dikwels geslaan, ek was dikwels in doodsgevaar. 24Vyf maal het ek van die Jode die gebruiklike straf van nege en dertig houe gekry, 25drie maal het ek lyfstraf gekry, en een maal is ek met klippe gegooi. Drie maal het ek skipbreuk gely en een maal het ek 'n dag en 'n nag in die oop see deurgebring. 26Ek was dikwels op reis en in gevaar: daar was gevare van riviere, gevare van rowers, gevare van my volksgenote en gevare van heidene; gevare in die stad en gevare in die veld; gevare op see en gevare onder vals broers. 27Daar was vir my harde werk en swaarkry, dikwels nagte sonder slaap, dikwels honger en dors; en dikwels was ek sonder kos, sonder skuiling of bedekking teen die koue. 28Behalwe dit alles was daar nog die daaglikse bekommernisse, die besorgdheid oor al die gemeentes. 29As iemand swak is, voel ek asof ek self ook swak is; as iemand in sonde val, voel ek asof ek ook deur vuur gaan. 30As daar dan geroem moet word, sal ek roem, maar dan oor my swakhede. 31Die God en Vader van die Here Jesus weet dat ek nie lieg nie. Aan Hom kom die lof toe tot in ewigheid! 32Toe ek in Damaskus was, het die verteenwoordiger van koning Aretas die stad laat bewaak om my te vang. 33Maar deur 'n venster in die muur is ek in 'n mandjie laat afsak en het ek aan sy hande ontkom.

# 2Corinthians 12

**Paul's Visions and His Thorn**

**2Co 12:1** I have to boast, even though it doesn't do any good. But I will now talk about visions and revelations given me by the Lord.

2Co 12:2 I know a certain Christian man who fourteen years ago was snatched up to the highest heaven (I do not know whether this actually happened or whether he had a vision—only God knows).

2Co 12:3 (3-4) I repeat, I know that this man was snatched to Paradise (again, I do not know whether this actually happened or whether it was a vision—only God knows), and there he heard things which cannot be put into words, things that human lips may not speak.

2Co 12:5 So I will boast about this man—but I will not boast about myself, except the things that show how weak I am.

2Co 12:6 If I wanted to boast, I would not be a fool, because I would be telling the truth. But I will not boast, because I do not want any of you to have a higher opinion of me than you have as a result of what you have seen me do and heard me say.

2Co 12:7 But to keep me from being puffed up with pride because of the many wonderful things I saw, I was given a painful physical ailment, which acts as Satan's messenger to beat me and keep me from being proud.

2Co 12:8 Three times I prayed to the Lord about this and asked him to take it away.

2Co 12:9 But his answer was: "My grace is all you need, for my power is greatest when you are weak." I am most happy, then, to be proud of my weaknesses, in order to feel the protection of Christ's power over me.

2Co 12:10 I am content with weaknesses, insults, hardships, persecutions, and difficulties for Christ's sake. For when I am weak, then I am strong.

**Concern for the Corinthian Church**

2Co 12:11 I am acting like a fool—but you have made me do it. You are the ones who ought to show your approval of me. For even if I am nothing, I am in no way inferior to those very special "apostles" of yours.

2Co 12:12 The many miracles and wonders that prove that I am an apostle were performed among you with much patience.

2Co 12:13 How were you treated any worse than the other churches, except that I did not bother you for financial help? Please forgive me for being so unfair!

2Co 12:14 This is now the third time that I am ready to come to visit you—and I will not make any demands on you. It is you I want, not your money. After all, children should not have to provide for their parents, but parents should provide for their children.

2Co 12:15 I will be glad to spend all I have, and myself as well, in order to help you. Will you love me less because I love you so much?

2Co 12:16 You will agree, then, that I was not a burden to you. But someone will say that I was tricky, and trapped you with lies.

2Co 12:17 How? Did I take advantage of you through any of the messengers I sent?

2Co 12:18 I begged Titus to go, and I sent the other believer with him. Would you say that Titus took advantage of you? Do not he and I act from the very same motives and behave in the same way?

2Co 12:19 Perhaps you think that all along we have been trying to defend ourselves before you. No! We speak as Christ would have us speak in the presence of God, and everything we do, dear friends, is done to help you.

2Co 12:20 I am afraid that when I get there I will find you different from what I would like you to be and you will find me different from what you would like me to be. I am afraid that I will find quarreling and jealousy, hot tempers and selfishness, insults and gossip, pride and disorder.

2Co 12:21 I am afraid that the next time I come my God will humiliate me in your presence, and I shall weep over many who sinned in the past and have not repented of the immoral things they have done—their lust and their sexual sins.

**II KORINTHIËRS 12**

1Om te roem, het wel geen sin nie, maar terwyl dit dan nou moet, kom ek by gesigte en openbarings wat die Here gegee het. 2Ek ken 'n man wat aan Christus behoort. Veertien jaar gelede is hy weggeruk tot in die derde hemel. Of dit met die liggaam was of sonder die liggaam, weet ek nie, net God weet dit. 3Ek weet ook dat hierdie man weggeruk is na die paradys toe. Of dit met die liggaam was of sonder die liggaam, weet ek nie, net God weet dit. Daar het hy woorde gehoor wat 'n mens nie kan of mag uitspreek nie. 4Oor hierdie man sal ek roem, maar nie oor myself nie, behalwe oor my swakhede. 5Al sou ek wil roem, sal ek tog nie dwaas wees nie, omdat ek die waarheid sal praat. Maar ek weerhou my daarvan omdat ek nie wil hê dat iemand aan my meer moet toeskryf as wat hy my sien doen of my hoor sê nie, 6selfs nie vanweë die verhewenheid van die openbarings nie. Daarom, sodat ek nie hoogmoedig sou wees nie, is daar vir my 'n doring in die vlees gegee, 'n boodskapper van Satan om my met vuiste te slaan. 7Drie maal het ek die Here gebid dat dit van my af weggeneem moet word. 8Sy antwoord was: My genade is vir jou genoeg. My krag kom juis tot volle werking wanneer jy swak is. Daarom sal ek baie liewer oor my swakhede roem, sodat die krag van Christus my beskutting kan wees. 9Daarom is ek bly oor swakhede, beledigings, ontberings, vervolging en moeilikhede ter wille van Christus, want as ek swak is, is ek sterk. 10Ek het nou soos 'n dwaas opgetree. Julle het my daartoe verplig. Eintlik is dit julle wat in my guns moes gepraat het, want al is ek niks, staan ek niks agter by daardie danige apostels nie. 11Die dinge wat 'n apostel kenmerk, het ek met groot geduld by julle verrig: tekens en wonders en kragtige dade. 12Waarin is julle swakker behandel as die ander gemeentes, behalwe dat ek persoonlik nie vir julle tot 'n geldelike las was nie? Vergewe my hierdie onreg! 13Dit is nou die derde keer dat ek gereed is om na julle toe te kom, en ek sal nie vir julle 'n las wees nie: ek soek nie julle geld nie, maar vir julle. Dit is immers nie die kinders wat vir die ouers sorg nie, maar die ouers vir die kinders. 14Ek sou graag alles wil gee vir julle lewe, ja, ook myself. As ek julle soveel meer liefhet as wat die ander julle het, het julle my dan minder lief as vir hulle? 15Goed, ek was dus nie vir julle 'n oorlas nie. Maar julle kan dink ek was slim en ek het julle uitoorlê. 16Het ek myself dan miskien ten koste van julle geldelik bevoordeel deur een van die mense wat ek na julle toe gestuur het? 17Ek het vir Titus gevra om na julle toe te gaan en die ander broer saamgestuur. Het Titus homself dan geldelik bevoordeel ten koste van julle? Handel hy en ek nie in dieselfde gees nie, en loop ons nie in dieselfde spore nie? 18Julle dink seker lankal dat ons ons by julle probeer verdedig? Nee, ons praat in

verantwoordelikheid aan God en in verbondenheid met Christus. Alles wat ons doen, geliefdes, is in belang van julle geestelike opbou. [19]Ek is bang dat, wanneer ek kom, ek julle miskien nie sal vind soos ek dit graag wil hê nie, en dat julle my ook nie sal vind soos julle dit graag wil hê nie. Ek is bang vir twis, naywer, onbeheerstheid, selfsug, kwaadpratery, nuusdraery, verwaandheid en wanordelikheid. [20]Ek is ook bang dat wanneer ek weer kom, my God my by julle in verleentheid sal bring en dat ek sal moet treur oor baie van julle wat geruime tyd al 'n sondige lewe lei en wat oor hulle onreinheid, ontug en losbandigheid nie tot berouvolle inkeer gekom het nie.

# 2Corinthians 13

**Final Warnings**

**2Co 13:1** This is now the third time that I am coming to visit you. "Any accusation must be upheld by the evidence of two or more witnesses"—as the scripture says.

2Co 13:2 I want to tell those of you who have sinned in the past, and all the others; I said it before during my second visit to you, but I will say it again now that I am away: the next time I come nobody will escape punishment.

2Co 13:3 You will have all the proof you want that Christ speaks through me. When he deals with you, he is not weak; instead, he shows his power among you.

2Co 13:4 For even though it was in weakness that he was put to death on the cross, it is by God's power that he lives. In union with him we also are weak; but in our relations with you we shall share God's power in his life.

2Co 13:5 Put yourselves to the test and judge yourselves, to find out whether you are living in faith. Surely you know that Christ Jesus is in you?—unless you have completely failed.

2Co 13:6 I trust you will know that we are not failures.

2Co 13:7 We pray to God that you will do no wrong—not in order to show that we are a success, but so that you may do what is right, even though we may seem to be failures.

2Co 13:8 For we cannot do a thing against the truth, but only for it.

2Co 13:9 We are glad when we are weak but you are strong. And so we also pray that you will become perfect.

2Co 13:10 That is why I write this while I am away from you; it is so that when I arrive I will not have to deal harshly with you in using the authority that the Lord has given me—authority to build you up, not to tear you down.

**Final Greetings**

2Co 13:11 And now, my friends, good-bye! Strive for perfection; listen to my appeals; agree with one another; live in peace. And the God of love and peace will be with you.

2Co 13:12 Greet one another with the kiss of peace. All of God's people send you their greetings.

2Co 13:13 The grace of the Lord Jesus Christ, the love of God, and the fellowship of the Holy Spirit be with you all.

## II KORINTHIËRS 13

1Dit is nou die derde keer dat ek na julle toe kom. Deur die getuienis van twee of drie getuies moet elke saak bewys word, sê die Skrif. 2Aan dié wat vroeër gesondig het en aan al die ander het ek voorheen toe ek by julle was, gesê, en ek sê dit nou weer vooruit terwyl ek nie by julle is nie: As ek nou weer na julle toe kom, sal ek niks en niemand ontsien nie. 3Julle soek mos 'n bewys dat Christus deur my praat. Hy tree nie swak op teenoor julle nie, maar bewys sy krag onder julle, 4want al is Hy gekruisig in die swakheid van 'n mens, Hy leef uit die krag van God. En in Hom is ons ook swak, maar saam met Hom sal ons uit die krag van God lewe. Dit sal julle sien. 5Stel julleself op die proef en ondersoek julleself of julle in die geloof lewe. Besef julle dan nie self dat Christus Jesus in julle is nie? So nie, het julle die toets nie deurstaan nie. 6Ek hoop dan julle weet dat ons wel die toets deurstaan het. 7Ons bid God dat julle niks verkeerds doen nie. Dit bid ons, nie dat dit as bewys moet dien dat óns die toets deurstaan het nie. Ons wil hê dat júlle die goeie doen, selfs al sou dit lyk asof ons die toets nie deurstaan het nie. 8Ons vermag niks teen die waarheid van God nie, maar wel alles vir die waarheid. 9Ons is dus bly as ons swak is, as julle maar sterk is. Ons bid ook vir julle geestelike volwassenheid. 10Daarom skryf ek hierdie dinge terwyl ek nog van julle af weg is, want wanneer ek kom, wil ek nie met die gesag wat die Here aan my gegee het, streng teen julle optree nie. Met dié gesag moet ek opbou, nie afbreek nie. 11Verder, broers, wees bly, streef na die geestelike volwassenheid, aanvaar vermaning, wees eensgesind, leef in vrede. En die God van liefde en vrede sal by julle wees! 12Groet mekaar met die soen van Christelike broederskap. Almal wat aan die Here behoort, stuur vir julle groete. 13Die genade van die Here Jesus Christus en die liefde van God en die gemeenskap van die Heilige Gees sal by julle almal wees.

# Galatians 1

**Greeting**

**Gal 1:1** From Paul, whose call to be an apostle did not come from human beings or by human means, but from Jesus Christ and God the Father, who raised him from death.

Gal 1:2 All the believers who are here join me in sending greetings to the churches of Galatia:

Gal 1:3 May God our Father and the Lord Jesus Christ give you grace and peace.

Gal 1:4 In order to set us free from this present evil age, Christ gave himself for our sins, in obedience to the will of our God and Father.

Gal 1:5 To God be the glory forever and ever! Amen.

**No Other Gospel**

Gal 1:6  I am surprised at you! In no time at all you are deserting the one who called you by the grace of Christ, and are accepting another gospel.

Gal 1:7  Actually, there is no "other gospel," but I say this because there are some people who are upsetting you and trying to change the gospel of Christ.

Gal 1:8  But even if we or an angel from heaven should preach to you a gospel that is different from the one we preached to you, may he be condemned to hell!

Gal 1:9  We have said it before, and now I say it again: if anyone preaches to you a gospel that is different from the one you accepted, may he be condemned to hell!

Gal 1:10  Does this sound as if I am trying to win human approval? No indeed! What I want is God's approval! Am I trying to be popular with people? If I were still trying to do so, I would not be a servant of Christ.

**Paul Called by God**

Gal 1:11  Let me tell you, my friends, that the gospel I preach is not of human origin.

Gal 1:12  I did not receive it from any human being, nor did anyone teach it to me. It was Jesus Christ himself who revealed it to me.

Gal 1:13  You have been told how I used to live when I was devoted to the Jewish religion, how I persecuted without mercy the church of God and did my best to destroy it.

Gal 1:14  I was ahead of most other Jews of my age in my practice of the Jewish religion, and was much more devoted to the traditions of our ancestors.

Gal 1:15  But God in his grace chose me even before I was born, and called me to serve him. And when he decided

Gal 1:16  to reveal his Son to me, so that I might preach the Good News about him to the Gentiles, I did not go to anyone for advice,

Gal 1:17  nor did I go to Jerusalem to see those who were apostles before me. Instead, I went at once to Arabia, and then I returned to Damascus.

Gal 1:18  It was three years later that I went to Jerusalem to obtain information from Peter, and I stayed with him for two weeks.

Gal 1:19  I did not see any other apostle except James, the Lord's brother.

Gal 1:20  What I write is true. God knows that I am not lying!

Gal 1:21  Afterward I went to places in Syria and Cilicia.

Gal 1:22  At that time the members of the churches in Judea did not know me personally.

Gal 1:23  They knew only what others were saying: "The man who used to persecute us is now preaching the faith that he once tried to destroy!"

Gal 1:24  And so they praised God because of me.

# 1Thessalonians 4

**A Life Pleasing to God**

**1Th 4:1** Finally, our friends, you learned from us how you should live in order to please God. This is, of course, the way you have been living. And now we beg and urge you in the name of the Lord Jesus to do even more.

1Th 4:2 For you know the instructions we gave you by the authority of the Lord Jesus.

1Th 4:3 God wants you to be holy and completely free from sexual immorality.

1Th 4:4 Each of you should know how to live with your wife in a holy and honorable way,

1Th 4:5 not with a lustful desire, like the heathen who do not know God.

1Th 4:6 In this matter, then, none of you should do wrong to other Christians or take advantage of them. We have told you this before, and we strongly warned you that the Lord will punish those who do that.

1Th 4:7 God did not call us to live in immorality, but in holiness.

1Th 4:8 So then, whoever rejects this teaching is not rejecting a human being, but God, who gives you his Holy Spirit.

1Th 4:9 There is no need to write you about love for each other. You yourselves have been taught by God how you should love one another.

1Th 4:10 And you have, in fact, behaved like this toward all the believers in all of Macedonia. So we beg you, our friends, to do even more.

1Th 4:11 Make it your aim to live a quiet life, to mind your own business, and to earn your own living, just as we told you before.

1Th 4:12 In this way you will win the respect of those who are not believers, and you will not have to depend on anyone for what you need.

**The Coming of the Lord**

1Th 4:13  Our friends, we want you to know the truth about those who have died, so that you will not be sad, as are those who have no hope.

1Th 4:14  We believe that Jesus died and rose again, and so we believe that God will take back with Jesus those who have died believing in him.

1Th 4:15  W_ hat we are teaching you now is the Lord's teaching: we who are alive on the day the Lord comes will not go ahead of those who have died.

1Th 4:16  There will be the shout of command, the archangel's voice, the sound of God's trumpet, and the Lord himself will come down from heaven. Those who have died believing in Christ will rise to life first;

1Th 4:17  then we who are living at that time will be gathered up along with them in the clouds to meet the Lord in the air. And so we will always be with the Lord.

1Th 4:18  So then, encourage one another with these words.

**I THESSALONICENSE 4**

1En nou het ons nog iets anders om van julle te vra, broers. Julle het van ons geleer hoe God wil hê julle moet lewe. Julle doen dit ook, maar in die Naam van die Here Jesus versoek ons julle dringend: Lê julle nog meer daarop toe. 2Julle ken die voorskrifte wat ons op gesag van die Here Jesus aan julle oorgedra het. 3Dit is die wil van God dat julle heilig moet lewe. Weerhou julle van onsedelikheid. 4Elkeen van julle moet weet dat hy met sy vrou heilig en eerbaar moet saamlewe; 5julle moenie deur hartstog en begeerte gedrywe word soos die heidene wat vir God nie ken nie. 6Ook mag niemand hom in hierdie verband te buite gaan en sy broer bedrieg nie, want die Here straf al sulke dinge. So het ons julle trouens al vroeër gewaarsku; ons het julle nadruklik hierop gewys. 7God het ons nie geroep om onsedelik te lewe nie, maar om heilig te lewe. 8Wie hierdie voorskrifte verwerp, verwerp dus nie maar net 'n mens nie, hy verwerp God wat ook sy Heilige Gees aan julle gegee het. 9Oor broederliefde hoef ons nie aan julle te skrywe nie, want julle is self deur God geleer om mekaar lief te hê. 10En dit doen julle dan ook teenoor al die broers in die hele Masedonië. Ons versoek julle egter dringend, broers: Lê julle nog meer daarop toe. 11Laat dit vir julle 'n saak van eer wees om rustig te lewe, julle met julle eie sake besig te hou en self in julle lewensonderhoud te voorsien, soos ons dit aan julle voorgehou het. 12Dan sal julle eerbare leefwyse die agting van die mense buite die gemeente afdwing, en julle sal van niemand afhanklik wees nie. 13Ons wil hê, broers, dat julle nie onkundig moet wees oor wat met die ontslapenes gaan gebeur nie. Dan sal julle ook nie treur nie, soos die ander mense wat geen hoop het nie. 14Ons glo immers dat Jesus gesterwe maar ook opgestaan het. Net so glo ons ook dat God saam met Jesus die ontslapenes wat in Hom geglo het, na Hom toe sal neem. 15Dit sê ons vir julle op grond van wat die Here gesê het: Ons wat bly lewe tot met die wederkoms van die Here, sal die ontslapenes hoegenaamd nie voor wees nie. 16Wanneer die bevel gegee word en die stem van die aartsengel en die trompet van God weerklink, sal die Here self uit die hemel neerdaal. Allereers sal dié wat in Christus gesterf het, uit die dood opstaan; 17daarna sal ons wat nog lewe, saam met hulle op die wolke weggevoer word, die lug in, die Here tegemoet. En so sal ons altyd by die Here wees. 18Troos mekaar dan met hierdie woorde.

# 1Thessalonians 5

**The Day of the Lord**

**1Th 5:1** There is no need to write you, friends, about the times and occasions when these things will happen.

1Th 5:2 For you yourselves know very well that the Day of the Lord will come as a thief comes at night.

1Th 5:3 When people say, "Everything is quiet and safe," then suddenly destruction will hit them! It will come as suddenly as the pains that come upon a woman in labor, and people will not escape.

1Th 5:4 But you, friends, are not in the darkness, and the Day should not take you by surprise like a thief.

1Th 5:5 All of you are people who belong to the light, who belong to the day. We do not belong to the night or to the darkness.

1Th 5:6 So then, we should not be sleeping like the others; we should be awake and sober.

1Th 5:7 It is at night when people sleep; it is at night when they get drunk.

1Th 5:8 But we belong to the day, and we should be sober. We must wear faith and love as a breastplate, and our hope of salvation as a helmet.

1Th 5:9 God did not choose us to suffer his anger, but to possess salvation through our Lord Jesus Christ,

1Th 5:10 who died for us in order that we might live together with him, whether we are alive or dead when he comes.

1Th 5:11 And so encourage one another and help one another, just as you are now doing.

**Final Instructions and Benediction**

1Th 5:12  We beg you, our friends, to pay proper respect to those who work among you, who guide and instruct you in the Christian life.

1Th 5:13  Treat them with the greatest respect and love because of the work they do. Be at peace among yourselves.

1Th 5:14  We urge you, our friends, to warn the idle, encourage the timid, help the weak, be patient with everyone.

1Th 5:15  See that no one pays back wrong for wrong, but at all times make it your aim to do good to one another and to all people.

1Th 5:16  Be joyful always,

1Th 5:17  pray at all times,

1Th 5:18  be thankful in all circumstances. This is what God wants from you in your life in union with Christ Jesus.

1Th 5:19  Do not restrain the Holy Spirit;

1Th 5:20  do not despise inspired messages.

1Th 5:21  Put all things to the test: keep what is good

1Th 5:22  and avoid every kind of evil.

1Th 5:23  May the God who gives us peace make you holy in every way and keep your whole being—spirit, soul, and body—free from every fault at the coming of our Lord Jesus Christ.

1Th 5:24  He who calls you will do it, because he is faithful.

1Th 5:25  Pray also for us, friends.

1Th 5:26  Greet all the believers with the kiss of peace.

1Th 5:27  I urge you by the authority of the Lord to read this letter to all the believers.

1Th 5:28  The grace of our Lord Jesus Christ be with you.

**I THESSALONICENSE 5**

1Oor die tyd en omstandigheid wanneer hierdie dinge sal gebeur, is dit nie nodig om aan julle te skrywe nie, broers. 2Julle weet self maar alte goed dat die dag van die Here onverwags kom soos 'n dief in die nag. 3Wanneer die mense sê: Alles is rustig en veilig, sal die ondergang hulle skielik oorval soos geboortepyne 'n swanger vrou, en niemand sal ontkom nie. 4Maar, broers, julle leef nie in die duisternis nie; dié dag sal julle nie soos 'n dief oorval nie. 5Julle is tog almal mense van die lig, mense van die dag; ons is nie van die nag of die duisternis nie. 6Laat ons dan nie slaap soos die ander nie, maar laat ons wakker bly en nugter wees. 7Dié wat slaap, is van die nag; en dié wat hulle dronk drink, is van die nag. 8Maar ons wat van die dag is, moet nugter wees; ons moet geloof en liefde as borsharnas dra en die hoop op verlossing as helm. 9God het ons tog nie bestem om gestraf te word nie, maar om deur ons Here Jesus Christus verlos te word. 10Hy het ter wille van ons gesterwe, sodat ons, of ons by sy koms nog lewe of reeds dood is, saam met Hom kan lewe. 11Praat mekaar moed in en versterk mekaar dan met hierdie woorde, soos julle trouens reeds doen. 12Broers, ons vra julle: Erken die mense wat so hard onder julle werk en julle in opdrag van die Here lei en teregwys. 13Betoon in liefde die hoogste agting aan hulle ter wille van hulle werk. Leef in vrede met mekaar. 14Ons druk julle dit op die hart, broers: Wys die leeglêers onder julle tereg, praat die kleinmoediges moed in, help die swakkes, wees met almal geduldig. 15Sorg dat niemand 'n ander mens kwaad vir kwaad vergeld nie. Beywer julle liewer altyd vir die belange van julle medegelowiges en van alle mense. 16Wees altyd bly. 17Bid gedurig. 18Wees in alle omstandighede dankbaar, want dit is wat God in Christus Jesus van julle verwag. 19Moenie die werking van die Heilige Gees teenstaan nie. 20Moenie profesieë geringskat nie, 21maar toets dit alles, behou wat goed is, 22en bly weg van alles wat sleg is. 23Mag God, wat vrede gee, julle volkome aan Hom toegewyd maak en julle geheel en al, na gees, siel en liggaam, so bewaar dat julle onberispelik sal wees wanneer ons Here Jesus Christus weer kom! 24Hy sal dit ook doen, want Hy wat julle roep, is getrou. 25Broers, bid ook vir ons. 26Groet al die medegelowiges met 'n soen van Christelike broederskap. 27In die Naam van die Here dring ek by julle daarop aan dat hierdie brief aan al die gelowiges voorgelees word. 28Die genade van ons Here Jesus Christus sal by julle wees.

# 2Thessalonians 1

**Greeting**

**2Th 1:1** From Paul, Silas, and Timothy—To the people of the church in Thessalonica, who belong to God our Father and the Lord Jesus Christ:

2Th 1:2 May God our Father and the Lord Jesus Christ give you grace and peace.

**Thanksgiving**

2Th 1:3 Our friends, we must thank God at all times for you. It is right for us to do so, because your faith is growing so much and the love each of you has for the others is becoming greater.

2Th 1:4 That is why we ourselves boast about you in the churches of God. We boast about the way you continue to endure and believe through all the persecutions and sufferings you are experiencing.

**The Judgment at Christ's Coming**

2Th 1:5  All of this proves that God's judgment is just and as a result you will become worthy of his Kingdom, for which you are suffering.

2Th 1:6  God will do what is right: he will bring suffering on those who make you suffer,

2Th 1:7  and he will give relief to you who suffer and to us as well. He will do this when the Lord Jesus appears from heaven with his mighty angels,

2Th 1:8  with a flaming fire, to punish those who reject God and who do not obey the Good News about our Lord Jesus.

2Th 1:9  They will suffer the punishment of eternal destruction, separated from the presence of the Lord and from his glorious might,

2Th 1:10  when he comes on that Day to receive glory from all his people and honor from all who believe. You too will be among them, because you have believed the message that we told you.

2Th 1:11  That is why we always pray for you. We ask our God to make you worthy of the life he has called you to live. May he fulfill by his power all your desire for goodness and complete your work of faith.

2Th 1:12  In this way the name of our Lord Jesus will receive glory from you, and you from him, by the grace of our God and of the Lord Jesus Christ.

## II THESSALONICENSE 1

1Van Paulus, Silvanus en Timoteus. Aan die gemeente van die Tessalonisense wat aan God ons Vader en die Here Jesus Christus behoort. 2Genade en vrede vir julle van God ons Vader en die Here Jesus Christus! 3Ons moet God altyd vir julle dank, broers. En dit is ook reg, want julle geloof neem sterk toe, en sonder uitsondering word julle liefde vir mekaar altyd meer. 4Daarom praat ons met trots van julle in al die gemeentes van God en vertel ons van julle volharding en geloof onder al die vervolging en lyding wat julle moet verduur. 5Dit alles is 'n bewys van die regverdige oordeel van God, naamlik dat Hy julle geskik geag het vir sy koninkryk, waarvoor julle nou ook ly. 6God is tog regverdig: die mense onder wie julle nou so ly, sal Hy as straf ook laat ly; 7en aan julle lyding, en ons s'n, sal Hy 'n einde maak wanneer die Here Jesus met sy magtige engele 8in 'n vuurvlam uit die hemel verskyn. Dan sal Hy die mense straf wat nie vir God ken nie en dié wat die evangelie van ons Here Jesus nie gehoorsaam nie. 9Die ewige verdoemenis sal hulle straf wees, altyd geban uit die teenwoordigheid van die Here en van sy wonderbaarlike mag. 10Dit sal gebeur op die dag wanneer Hy kom om verheerlik te word deur dié wat aan Hom behoort, om eer te ontvang van almal wat glo. Julle sal ook daar wees, want julle het ons getuienis aan julle geglo. 11Daarom bid ons ook altyd vir julle: Mag ons God julle waardig maak vir die lewe waartoe Hy julle geroep het, en mag Hy deur sy krag julle liefde vir die goeie en die werk van die geloof volkome maak. 12So sal die Naam van ons Here Jesus deur julle verheerlik word, en julle deur Hom, in ooreenstemming met die genade van ons God en van die Here Jesus Christus.

# 2Thessalonians 2

**The Man of Lawlessness**

**2Th 2:1** Concerning the coming of our Lord Jesus Christ and our being gathered together to be with him: I beg you, my friends,

2Th 2:2 not to be so easily confused in your thinking or upset by the claim that the Day of the Lord has come. Perhaps it is thought that we said this while prophesying or preaching, or that we wrote it in a letter.

2Th 2:3 Do not let anyone deceive you in any way. For the Day will not come until the final Rebellion takes place and the Wicked One appears, who is destined to hell.

2Th 2:4 He will oppose every so-called god or object of worship and will put himself above them all. He will even go in and sit down in God's Temple and claim to be God.

2Th 2:5 Don't you remember? I told you all this while I was with you.

2Th 2:6 Yet there is something that keeps this from happening now, and you know what it is. At the proper time, then, the Wicked One will appear.

2Th 2:7 The Mysterious Wickedness is already at work, but what is going to happen will not happen until the one who holds it back is taken out of the way.

2Th 2:8 Then the Wicked One will be revealed, but when the Lord Jesus comes, he will kill him with the breath from his mouth and destroy him with his dazzling presence.

2Th 2:9 The Wicked One will come with the power of Satan and perform all kinds of false miracles and wonders,

2Th 2:10 and use every kind of wicked deceit on those who will perish. They will perish because they did not welcome and love the truth so as to be saved.

2Th 2:11 And so God sends the power of error to work in them so that they believe what is false.

2Th 2:12 The result is that all who have not believed the truth, but have taken pleasure in sin, will be condemned.

**Stand Firm**

2Th 2:13 We must thank God at all times for you, friends, you whom the Lord loves. For God chose you as the first to be saved by the Spirit's power to make you his holy people and by your faith in the truth.

2Th 2:14 God called you to this through the Good News we preached to you; he called you to possess your share of the glory of our Lord Jesus Christ.

2Th 2:15 So then, our friends, stand firm and hold on to those truths which we taught you, both in our preaching and in our letter.

2Th 2:16 May our Lord Jesus Christ himself and God our Father, who loved us and in his grace gave us unfailing courage and a firm hope,

2Th 2:17 encourage you and strengthen you to always do and say what is good.

**II THESSALONICENSE 2**

1En nou, broers, wat betref die wederkoms van ons Here Jesus Christus en ons hereniging met Hom, het ek 'n ernstige versoek aan julle: 2Moenie so gou verward raak of van stryk gebring word as iemand vir julle sou sê die dag van die Here is al hier nie of dit nou vir julle gesê word in 'n profetiese uitspraak of in 'n preek of in 'n brief wat sogenaamd van ons afkomstig sou wees. 3Laat niemand julle op watter manier ook al mislei nie. Die dag van die Here sal nie aanbreek voordat die laaste afvalligheid gekom het en die wettelose mens wat vir die verderf bestem is, sy verskyning gemaak het nie. 4Hy sal hom verset teen al wat God genoem word of wat as heilig vereer word, en hy sal hom bo hulle verhef. Hy sal selfs in die tempel van God gaan sit en voorgee dat hy God is. 5Onthou julle nie dat ek dit herhaaldelik vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie? 6En julle weet nou wat hom nog teëhou, sodat hy eers as dit sy tyd is, sy verskyning sal maak. 7Die geheime krag van die wetteloosheid is al aan die werk, maar die een wat die wettelose teëhou, moet eers uit die weg wees, 8en dan sal die wettelose self op die toneel verskyn. Maar wanneer die Here Jesus kom, sal Hy hom met die asem uit sy mond verdelg en deur die glans van sy verskyning vernietig. 9Deur die werking van die Satan sal die verskyning van die wettelose gepaard gaan met groot magsvertoon en allerhande vals tekens en wonders 10en met gruwelike misleiding van dié wat verlore gaan, omdat hulle nie die waarheid liefgehad en tot hulle redding aanvaar het nie. 11Dit is ook waarom God hulle aan die mag van die dwaling oorgee, sodat hulle die leuen sal glo. 12En so sal almal wat nie die waarheid geglo het nie, maar die ongeregtigheid verkies het, veroordeel word. 13Ons moet God altyd vir julle dank, broers. Die Here het julle lief, en God het julle uitverkies om van die eerstes te wees wat gered word. Julle is gered deurdat die Gees julle vir Hom afgesonder het en deurdat julle die waarheid glo. 14Hy het julle hiertoe geroep deur die evangelie wat ons aan julle verkondig het, sodat julle deel kan kry aan die heerlikheid van ons Here Jesus Christus. 15Wees dan standvastig, broers, en hou vas aan die leer wat ons aan julle oorgedra het, of dit deur ons prediking of deur 'n brief was. 16En mag julle in al die goeie wat julle in woord en daad doen, bemoedig en gesterk word deur ons Here Jesus Christus en God ons Vader. Hy het aan ons sy liefde bewys en aan ons deur sy genade 'n blywende troos en goeie hoop gegee.

# 2Thessalonians 3

**Pray for Us**

**2Th 3:1** Finally, our friends, pray for us that the Lord's message may continue to spread rapidly and be received with honor, just as it was among you.

2Th 3:2 Pray also that God will rescue us from wicked and evil people; for not everyone believes the message.

2Th 3:3 But the Lord is faithful, and he will strengthen you and keep you safe from the Evil One.

2Th 3:4 And the Lord gives us confidence in you, and we are sure that you are doing and will continue to do what we tell you.

2Th 3:5 May the Lord lead you into a greater understanding of God's love and the endurance that is given by Christ.

**Warning Against Idleness**

2Th 3:6 Our friends, we command you in the name of our Lord Jesus Christ to keep away from all believers who are living a lazy life and who do not follow the instructions that we gave them.

2Th 3:7 You yourselves know very well that you should do just what we did. We were not lazy when we were with you.

2Th 3:8 We did not accept anyone's support without paying for it. Instead, we worked and toiled; we kept working day and night so as not to be an expense to any of you.

2Th 3:9 We did this, not because we do not have the right to demand our support; we did it to be an example for you to follow.

2Th 3:10 While we were with you, we used to tell you, "Whoever refuses to work is not allowed to eat."

2Th 3:11 We say this because we hear that there are some people among you who live lazy lives and who do nothing except meddle in other people's business.

2Th 3:12 In the name of the Lord Jesus Christ we command these people and warn them to lead orderly lives and work to earn their own living.

2Th 3:13 But you, friends, must not become tired of doing good.

2Th 3:14 It may be that some there will not obey the message we send you in this letter. If so, take note of them and have nothing to do with them, so that they will be ashamed.

2Th 3:15 But do not treat them as enemies; instead, warn them as believers.

**Benediction**

2Th 3:16  May the Lord himself, who is our source of peace, give you peace at all times and in every way. The Lord be with you all.

2Th 3:17  With my own hand I write this: *Greetings from Paul*.This is the way I sign every letter; this is how I write.

2Th 3:18  May the grace of our Lord Jesus Christ be with you all.

**II THESSALONICENSE 3**

1Verder, broers, bid vir ons, sodat die woord van die Here vinnig mag versprei en oral in ere gehou mag word soos by julle. 2Bid ook dat ons van verkeerde en slegte mense verlos word, want nie almal is gelowiges nie. 3Die Here is getrou; Hy sal julle versterk en julle van die Bose bewaar. 4Deur die Here het ons vertroue in julle dat julle doen en sal doen wat ons julle voorhou. 5Mag die Here julle gedagtes rig op die liefde van God en die volharding van Christus! 6Ons beveel julle, broers, in die Naam van ons Here Jesus Christus: Onttrek julle aan elke broer wat leeglê en hom nie hou aan die opdragte wat julle van ons ontvang het nie. 7Julle weet self watter voorbeeld ons vir julle gestel het om te volg. Ons het nie daar by julle leeggelê 8of op ander geteer nie. Inteendeel, ons het dag en nag geswoeg en gesweet om nie vir een van julle 'n las te wees nie. 9Nie dat ons nie die reg het op onderhoud van julle nie, maar ons wou vir julle 'n voorbeeld wees wat julle moet volg. 10Toe ons nog by julle was, het ons vir julle uitdruklik gesê: As iemand nie wil werk nie, moet hy ook nie eet nie. 11Ons sê dit omdat ons verneem dat daar mense by julle is wat leeglê, wat self nie werk nie en hulle net met ander se sake bemoei. 12Sulke mense beveel en gebied ons op gesag van die Here Jesus Christus dat hulle hulle aandag by hulle werk moet bepaal en hulle eie brood verdien. 13Wat julle betref, broers: Moenie moeg word om goed te doen nie. 14En as iemand nie ons bevele, soos ons dit in hierdie brief vir julle gee, gehoorsaam nie, sonder dan daardie man af en vermy hom, dat hy kan skaam kry. 15Moet hom egter nie soos 'n vyand behandel nie, maar wys hom tereg soos 'n broer. 16Mag die Here, wat vrede gee, julle altyd in alle opsigte vrede gee! Die Here sal by julle almal wees! 17Nou skryf ek met my eie hand. Groete, Paulus. So teken ek elke brief. Dit is my handskrif. 18Die genade van ons Here Jesus Christus sal by julle almal wees!

# 1Timothy 1

**Greeting**

**1Ti 1:1** From Paul, an apostle of Christ Jesus by order of God our Savior and Christ Jesus our hope—

1Ti 1:2 To Timothy, my true son in the faith: May God the Father and Christ Jesus our Lord give you grace, mercy, and peace.

**Warning Against False Teachers**

1Ti 1:3 I want you to stay in Ephesus, just as I urged you when I was on my way to Macedonia. Some people there are teaching false doctrines, and you must order them to stop.

1Ti 1:4 Tell them to give up those legends and those long lists of ancestors, which only produce arguments; they do not serve God's plan, which is known by faith.

1Ti 1:5 The purpose of this order is to arouse the love that comes from a pure heart, a clear conscience, and a genuine faith.

1Ti 1:6 Some people have turned away from these and have lost their way in foolish discussions.

1Ti 1:7 They want to be teachers of God's law, but they do not understand their own words or the matters about which they speak with so much confidence.

1Ti 1:8 We know that the Law is good if it is used as it should be used.

1Ti 1:9 It must be remembered, of course, that laws are made, not for good people, but for lawbreakers and criminals, for the godless and sinful, for those who are not religious or spiritual, for those who kill their fathers or mothers, for murderers,

1Ti 1:10 for the immoral, for sexual perverts, for kidnappers, for those who lie and give false testimony or who do anything else contrary to sound doctrine.

1Ti 1:11 That teaching is found in the gospel that was entrusted to me to announce, the Good News from the glorious and blessed God.

**Christ Jesus Came to Save Sinners**

1Ti 1:12 I give thanks to Christ Jesus our Lord, who has given me strength for my work. I thank him for considering me worthy and appointing me to serve him,

1Ti 1:13 even though in the past I spoke evil of him and persecuted and insulted him. But God was merciful to me because I did not yet have faith and so did not know what I was doing.

1Ti 1:14 And our Lord poured out his abundant grace on me and gave me the faith and love which are ours in union with Christ Jesus.

1Ti 1:15 This is a true saying, to be completely accepted and believed: Christ Jesus came into the world to save sinners. I am the worst of them,

1Ti 1:16 but God was merciful to me in order that Christ Jesus might show his full patience in dealing with me, the worst of sinners, as an example for all those who would later believe in him and receive eternal life.

1Ti 1:17 To the eternal King, immortal and invisible, the only God—to him be honor and glory forever and ever! Amen.

1Ti 1:18 Timothy, my child, I entrust to you this command, which is in accordance with the words of prophecy spoken in the past about you. Use those words as weapons in order to fight well,

1Ti 1:19 and keep your faith and a clear conscience. Some people have not listened to their conscience and have made a ruin of their faith.

1Ti 1:20 Among them are Hymenaeus and Alexander, whom I have punished by handing them over to the power of Satan; this will teach them to stop their blasphemy.

**I TIMÓTHEÜS 1**

1Van Paulus, 'n apostel van Christus Jesus in opdrag van God ons Verlosser en van Christus Jesus ons Hoop. 2Aan Timoteus, my eie kind in die geloof. Genade, barmhartigheid en vrede van God die Vader en Christus Jesus ons Here! 3Soos by my vertrek na Masedonië toe, dring ek nou weer by jou daarop aan om in Efese te bly. Daar is sekere mense wat vals leerstellings versprei, en jy moet hulle dit verbied. 4Hulle moet hulle nie met verdigsels en eindelose geslagsregisters besig hou nie. Sulke dinge gee eerder aanleiding tot twisgesprekke as dat dit die vorming bevorder wat God deur die geloof gee. 5Die doel van hierdie opdrag is om liefde te wek wat uit 'n rein hart, 'n goeie gewete en 'n opregte geloof kom. 6Daar is mense wat hiervan afgedwaal het en in 'n vrugtelose gepraat verval het. 7Hulle wil leermeesters in die wet wees, maar hulle verstaan nie hulle eie woorde of die dinge waaroor hulle so selfversekerd praat nie. 8Ons weet dat die wet goed is as 'n mens dit op die regte manier gebruik. 9'n Mens moet onthou dat die wet nie vir die wetsgehoorsame bedoel is nie, maar vir mense wat hulle nie aan wet en orde steur nie, goddeloses en sondaars, mense sonder eerbied vir wat heilig en gewyd is, dié wat vader of moeder doodmaak, moordenaars, 10ontugtiges, mense wat homoseksualiteit beoefen, ontvoerders, leuenaars, dié wat meineed pleeg of enigiets anders doen wat met die gesonde leer in stryd is. 11Die gesonde leer is in ooreenstemming met die evangelie wat aan my toevertrou is, die evangelie van die heerlikheid van die goeie God. 12Teenoor Christus Jesus ons Here is ek dankbaar: Hy het my krag gegee en my betroubaar geag om my in sy diens te stel, 13al het ek Hom voorheen belaster, vervolg en beledig. Maar God was genadig teenoor my omdat ek in my ongeloof nie geweet het wat ek doen nie. 14Ons Here het my oorlaai met sy genade en met geloof en liefde wat ons deel is in Christus Jesus. 15Dit is 'n betroubare woord en kan sonder voorbehoud aanvaar word: Christus Jesus het in die wêreld gekom om sondaars te verlos. Van hulle is ek die grootste. 16Maar juis daarom was God my genadig sodat Christus Jesus aan my, as die grootste sondaar, al sy verdraagsaamheid sou betoon en ek 'n voorbeeld kon wees vir almal wat in die toekoms in Hom sou glo om die ewige lewe te verkry. 17Aan Hom wat vir ewig Koning is, die onverganklike, onsienlike, enigste God, kom toe die eer en die heerlikheid tot in alle ewigheid! Amen. 18Hierdie opdrag gee ek aan jou, Timoteus, my kind, in ooreenstemming met die profesieë wat vroeër oor jou uitgespreek is. Met hierdie woorde in gedagte, moet jy die goeie stryd stry. 19Hou vas aan die geloof en behou 'n goeie gewete. Omdat sommige hulle gewete onderdruk het, het hulle geloof skipbreuk gely. 20Onder hulle is daar Himeneus en Aleksander, wat

ek aan die Satan oorgegee het, sodat hulle daardeur kan leer om God nie te laster nie.

# 1Timothy 2

**Pray for All People**

**1Ti 2:1** First of all, then, I urge that petitions, prayers, requests, and thanksgivings be offered to God for all people;

1Ti 2:2 for kings and all others who are in authority, that we may live a quiet and peaceful life with all reverence toward God and with proper conduct.

1Ti 2:3 This is good and it pleases God our Savior,

1Ti 2:4 who wants everyone to be saved and to come to know the truth.

1Ti 2:5 For there is one God, and there is one who brings God and human beings together, the man Christ Jesus,

1Ti 2:6 who gave himself to redeem the whole human race. That was the proof at the right time that God wants everyone to be saved,

1Ti 2:7 and that is why I was sent as an apostle and teacher of the Gentiles, to proclaim the message of faith and truth. I am not lying; I am telling the truth!

1Ti 2:8 In every church service I want the men to pray, men who are dedicated to God and can lift up their hands in prayer without anger or argument.

1Ti 2:9 I also want the women to be modest and sensible about their clothes and to dress properly; not with fancy hair styles or with gold ornaments or pearls or expensive dresses,

1Ti 2:10 but with good deeds, as is proper for women who claim to be religious.

1Ti 2:11 Women should learn in silence and all humility.

1Ti 2:12 I do not allow them to teach or to have authority over men; they must keep quiet.

1Ti 2:13 For Adam was created first, and then Eve.

1Ti 2:14 And it was not Adam who was deceived; it was the woman who was deceived and broke God's law.

1Ti 2:15 But a woman will be saved through having children, if she perseveres in faith and love and holiness, with modesty.

## I TIMÓTHEÜS 2

[1]Ek dring daarop aan dat daar in die eerste plek met smeking, voorbidding en danksegging gebid moet word vir alle mense, [2]vir dié wat regeer en vir almal wat gesag uitoefen, sodat ons 'n rustige en stil lewe kan lei in volkome toewyding aan God en in alle eerbaarheid. [3]So is dit goed en aanneemlik vir God, ons Verlosser, [4]wat wil hê dat alle mense gered word en tot kennis van die waarheid kom. [5]Daar is immers net een God, en daar is net een Middelaar tussen God en die mense, die mens Christus Jesus [6]wat Homself as 'n losprys vir almal gegee het. Dit was op die bestemde tyd die bewys van die bedoeling van God. [7]Met die oog hierop is ek aangestel as prediker en apostel, as 'n leraar om die heidennasies te onderrig in die boodskap van die geloof en die waarheid. Ek praat die waarheid, ek lieg nie. [8]Ek wil dus hê dat die mans by elke plek van samekoms met 'n skoon gewete hande in gebed tot God moet ophef, vry van onmin en twis. [9]Van die vroue wil ek hê dat hulle ook in hulle kleredrag waardig, beskeie en ingetoë moet wees. Hulle versiering moenie haarkapsels en goud of pêrels of duur klere wees nie, [10]maar goeie werke, soos dit vroue betaam wat openlik bely dat hulle God dien. [11]'n Vrou moet in die erediens stil en onderdanig wees en haar laat leer. [12]Ek laat haar nie toe om daar onderrig te gee of oor die man gesag uit te oefen nie; sy moet stil wees. [13]Adam is immers eerste gemaak, Eva daarna. [14]Dit is ook nie Adam wat verlei is nie, dit is die vrou wat haar laat verlei het en die gebod oortree het. [15]Maar sy sal haar redding vind in moederskap, as sy maar volhard in geloof, liefde en 'n heilige lewe, en daarby beskeie bly.

# 1Timothy 3

**Qualifications for Overseers**

**1Ti 3:1** This is a true saying: If a man is eager to be a church leader, he desires an excellent work.

1Ti 3:2 A church leader must be without fault; he must have only one wife, be sober, self-controlled, and orderly; he must welcome strangers in his home; he must be able to teach;

1Ti 3:3 he must not be a drunkard or a violent man, but gentle and peaceful; he must not love money;

1Ti 3:4 he must be able to manage his own family well and make his children obey him with all respect.

1Ti 3:5 For if a man does not know how to manage his own family, how can he take care of the church of God?

1Ti 3:6 He must be mature in the faith, so that he will not swell up with pride and be condemned, as the Devil was.

1Ti 3:7 He should be a man who is respected by the people outside the church, so that he will not be disgraced and fall into the Devil's trap.

**Qualifications for Deacons**

1Ti 3:8 Church helpers must also have a good character and be sincere; they must not drink too much wine or be greedy for money;

1Ti 3:9 they should hold to the revealed truth of the faith with a clear conscience.

1Ti 3:10 They should be tested first, and then, if they pass the test, they are to serve.

1Ti 3:11 Their wives also must be of good character and must not gossip; they must be sober and honest in everything.

1Ti 3:12 A church helper must have only one wife, and be able to manage his children and family well.

1Ti 3:13 Those helpers who do their work well win for themselves a good standing and are able to speak boldly about their faith in Christ Jesus.

**The Mystery of Godliness**

1Ti 3:14 As I write this letter to you, I hope to come and see you soon.

1Ti 3:15 But if I delay, this letter will let you know how we should conduct ourselves in God's household, which is the church of the living God, the pillar and support of the truth.

1Ti 3:16 No one can deny how great is the secret of our religion: He appeared in human form, was shown to be right by the Spirit, and was seen by angels. He was preached among the nations, was believed in throughout the world, and was taken up to heaven.

**I TIMÓTHEÜS 3**

1Dit is 'n waar woord: as iemand graag ouderling wil wees, begeer hy 'n voortreflike werk. 2'n Ouderling moet onberispelik wees, getrou aan sy vrou, nugter, verstandig, beskaaf, gasvry en bekwaam om te onderrig; 3hy moenie aan drank verslaaf of 'n rusiemaker wees nie, maar inskiklik, vredeliewend en nie geldgierig nie. 4Hy moet sy eie huisgesin goed kan beheer en in alle opsigte op waardige wyse gesag oor sy kinders kan uitoefen. 5Immers, as iemand nie weet om sy eie huisgesin te beheer nie, hoe kan hy dan die sorg vir die gemeente van God op hom neem? 6Hy moet ook nie iemand wees wat maar onlangs tot geloof gekom het nie. So iemand kan verwaand word, en in die oordeel kom waarin die duiwel hom laat beland. 7Ook by die mense buite die gemeente moet hy as 'n goeie man bekend staan sodat daar nie praatjies oor hom ontstaan en hy in 'n strik van die duiwel val nie. 8Net so moet diakens ook manne van goeie karakter wees. Hulle moenie uit twee monde praat nie en nie aan drank verslaaf of op oneerlike winsbejag uit wees nie. 9Hulle moet in alle opregtheid aan die geopenbaarde waarheid van die geloof vashou. 10Vooraf moet ondersoek ingestel word na hulle geskiktheid, en as niemand beswaar teen hulle inbring nie, kan hulle as diakens dien. 11Net so moet vroue ook van goeie karakter wees, nie skinder nie, nugter en in alles betroubaar. 12'n Diaken moet aan sy vrou getrou wees en sy kinders en sy eie huisgesin goed beheer. 13Dié wat as diaken goed gedien het, verwerf vir hulleself 'n eervolle plek in die gemeente en groot vrymoedigheid in die geloof in Christus Jesus. 14Ek skryf hierdie dinge aan jou hoewel ek hoop om gou na jou toe te kom. 15Ingeval my koms vertraag word, sal jy dus weet hoe iemand hom moet gedra in die huisgesin van God, dit is die gemeente van die lewende God. Die gemeente is die draer en beskermer van die waarheid. 16En dit staan bo alle teenspraak dat die geopenbaarde waarheid van ons godsdiens groot is: As mens het Jesus in die wêreld gekom, deur die Gees is bevestig dat die reg aan sy kant is, aan die engele het Hy verskyn; aan die heidennasies is Hy verkondig, in die hele wêreld is Hy geglo, en in heerlikheid is Hy opgeneem.

**Some Will Depart from the Faith**

**1Ti 4:1** The Spirit says clearly that some people will abandon the faith in later times; they will obey lying spirits and follow the teachings of demons.

1Ti 4:2 Such teachings are spread by deceitful liars, whose consciences are dead, as if burnt with a hot iron.

1Ti 4:3 Such people teach that it is wrong to marry and to eat certain foods. But God created those foods to be eaten, after a prayer of thanks, by those who are believers and have come to know the truth.

1Ti 4:4 Everything that God has created is good; nothing is to be rejected, but everything is to be received with a prayer of thanks,

1Ti 4:5 because the word of God and the prayer make it acceptable to God.

**A Good Servant of Christ Jesus**

1Ti 4:6  If you give these instructions to the believers, you will be a good servant of Christ Jesus, as you feed yourself spiritually on the words of faith and of the true teaching which you have followed.

1Ti 4:7  But keep away from those godless legends, which are not worth telling. Keep yourself in training for a godly life.

1Ti 4:8  Physical exercise has some value, but spiritual exercise is valuable in every way, because it promises life both for the present and for the future.

1Ti 4:9  This is a true saying, to be completely accepted and believed.

1Ti 4:10  We struggle and work hard, because we have placed our hope in the living God, who is the Savior of all and especially of those who believe.

1Ti 4:11  Give them these instructions and these teachings.

1Ti 4:12  Do not let anyone look down on you because you are young, but be an example for the believers in your speech, your conduct, your love, faith, and purity.

1Ti 4:13  Until I come, give your time and effort to the public reading of the Scriptures and to preaching and teaching.

1Ti 4:14  Do not neglect the spiritual gift that is in you, which was given to you when the prophets spoke and the elders laid their hands on you.

1Ti 4:15  Practice these things and devote yourself to them, in order that your progress may be seen by all.

1Ti 4:16  Watch yourself and watch your teaching. Keep on doing these things, because if you do, you will save both yourself and those who hear you.

## I TIMÓTHEÜS 4

[1]Die Gees sê uitdruklik dat in die eindtyd sommige afvallig sal word van die geloof. Hulle sal misleidende geeste navolg en die leerstellings van bose geeste aanhang. [2]Hierdie dwaalleraars is skynheilige leuenaars wie se gewete toegeskroei is. [3]Hulle verbied mense om te trou en om bepaalde soorte kos te eet. Maar God het die voedsel gemaak, sodat dié wat glo en tot die kennis van die waarheid gekom het, dit met danksegging kan gebruik. [4]Alles wat God gemaak het, is immers goed. Niks wat met danksegging ontvang word, is verwerplik nie, [5]want dit word deur die woord van God en deur die gebed geheilig. [6]As jy hierdie dinge aan die broers voorhou, sal jy 'n goeie dienaar van Christus Jesus wees wat jouself voed met die woorde van die geloof en die goeie leer waarvan jy 'n aanhanger geword het. [7]Maar van onheilige en sinlose verdigsels moet jy wegbly. Oefen jou liewer om in toewyding aan God te lewe. [8]Om jou liggaam te oefen, het wel 'n bietjie waarde, maar om in toewyding aan God te lewe, het in alle opsigte groot waarde, want dit bevat 'n belofte van lewe, vir nou en die toekoms. [9]Dit is 'n betroubare woord en kan sonder voorbehoud aanvaar word. [10]Met hierdie vooruitsig span ons ons kragte in en stry ons, want ons het ons hoop op die lewende God gevestig, wat die Verlosser is van alle mense, van almal wat glo. [11]Hierdie dinge moet jy die mense beveel en leer. [12]Niemand mag op jou neersien omdat jy jonk is nie, maar wees jy vir die gelowiges 'n voorbeeld in woord en gedrag, in liefde, geloof en reinheid. [13]Totdat ek kom, moet jy jou daarop toelê om uit die Skrif voor te lees, te preek en onderrig te gee. [14]Moenie die genadegawe wat jy het, verwaarloos nie. Dit is aan jou gegee deur die profesieë toe die raad van ouderlinge jou die hande opgelê het. [15]Lê jou op hierdie dinge toe, leef daarin, sodat almal jou vordering kan sien. [16]Let goed op jou lewe en jou leer, volhard daarin, want deur dit te doen, sal jy jouself red sowel as dié wat na jou luister.

# 1Timothy 5

**Instructions for the Church**

**1Ti 5:1** Do not rebuke an older man, but appeal to him as if he were your father. Treat the younger men as your brothers,

1Ti 5:2 the older women as mothers, and the younger women as sisters, with all purity.

1Ti 5:3 Show respect for widows who really are all alone.

1Ti 5:4 But if a widow has children or grandchildren, they should learn first to carry out their religious duties toward their own family and in this way repay their parents and grandparents, because that is what pleases God.

1Ti 5:5 A widow who is all alone, with no one to take care of her, has placed her hope in God and continues to pray and ask him for his help night and day.

1Ti 5:6 But a widow who gives herself to pleasure has already died, even though she lives.

1Ti 5:7 Give them these instructions, so that no one will find fault with them.

1Ti 5:8 But if any do not take care of their relatives, especially the members of their own family, they have denied the faith and are worse than an unbeliever.

1Ti 5:9 Do not add any widow to the list of widows unless she is over sixty years of age. In addition, she must have been married only once

1Ti 5:10 and have a reputation for good deeds: a woman who brought up her children well, received strangers in her home, performed humble duties for other Christians, helped people in trouble, and devoted herself to doing good.

1Ti 5:11 But do not include younger widows in the list; because when their desires make them want to marry, they turn away from Christ,

1Ti 5:12 and so become guilty of breaking their earlier promise to him.

1Ti 5:13 They also learn to waste their time in going around from house to house; but even worse, they learn to be gossips and busybodies, talking of things they should not.

1Ti 5:14 So I would prefer that the younger widows get married, have children, and take care of their homes, so as to give our enemies no chance of speaking evil of us.

1Ti 5:15  For some widows have already turned away to follow Satan.

1Ti 5:16  But if any Christian woman has widows in her family, she must take care of them and not put the burden on the church, so that it may take care of the widows who are all alone.

1Ti 5:17  The elders who do good work as leaders should be considered worthy of receiving double pay, especially those who work hard at preaching and teaching.

1Ti 5:18  For the scripture says, "Do not muzzle an ox when you are using it to thresh grain" and "Workers should be given their pay."

1Ti 5:19  Do not listen to an accusation against an elder unless it is brought by two or more witnesses.

1Ti 5:20  Rebuke publicly all those who commit sins, so that the rest may be afraid.

1Ti 5:21  In the presence of God and of Christ Jesus and of the holy angels I solemnly call upon you to obey these instructions without showing any prejudice or favor to anyone in anything you do.

1Ti 5:22  Be in no hurry to lay hands on people to dedicate them to the Lord's service. Take no part in the sins of others; keep yourself pure.

1Ti 5:23  Do not drink water only, but take a little wine to help your digestion, since you are sick so often.

1Ti 5:24  The sins of some people are plain to see, and their sins go ahead of them to judgment; but the sins of others are seen only later.

1Ti 5:25  In the same way good deeds are plainly seen, and even those that are not so plain cannot be hidden.

# I TIMÓTHEÜS 5

1'n Ouer man moet jy nie skerp teregwys nie, maar vermaan asof hy jou vader is. Vermaan die jonger mans soos jou broers, 2die ouer vroue soos moeders, en die jonger vroue soos susters, in alle eerbaarheid. 3Versorg die weduwees wat werklik alleen agtergelaat is. 4Maar as 'n weduwee kinders of kleinkinders het, moet die kinders leer om as gelowiges allereers hulle verpligtinge teenoor hulle eie familie na te kom en so hulle ouers en grootouers iets te vergoed. Dit is volgens die wil van God. 5'n Weduwee wat alleen agtergelaat is en niemand het om vir haar te sorg nie, vestig haar hoop volkome op God en volhard dag en nag met smeking en gebede. 6Maar 'n weduwee wat uitspattig lewe, is dood, al leef sy nog. 7Skerp ook hierdie dinge in, sodat almal onberispelik kan wees. 8As iemand nie vir sy eie mense en veral nie vir sy huisgesin sorg nie, het hy die geloof verloën en is hy slegter as 'n ongelowige. 9'n Weduwee kan op die lys van dienende weduwees kom as sy minstens sestig jaar oud is en aan haar man getrou was. 10Sy moet bekend wees om haar goeie dade, naamlik dat sy haar kinders goed opgevoed het, vreemdelinge gehuisves het, die voete van die gelowiges gewas het, die verdruktes gehelp het en goed gedoen het waar sy kon. 11Jonger weduwees moet jy nie in die lys opneem nie. Hulle liggaamlike begeertes kan hulle daartoe bring om hulle af te wend van Christus af en weer te wil trou. 12Dan is hulle daaraan skuldig dat hulle hulle vroeëre belofte aan Hom verbreek het. 13Buitendien leer hulle om hulle tyd te verkwis deur net van die een huis na die ander rond te kuier. Hulle is nie net ledig nie, maar ook bemoeisiek en praatsiek, en hulle praat oor dinge waaroor nie gepraat moet word nie. 14Daarom verkies ek dat die jonger weduwees weer trou, kinders kry, hulle huise versorg en geen teenstander aanleiding gee om kwaad te praat van ons nie. 15Daar is reeds party wat agter die Satan aan afgewyk het. 16As 'n gelowige vrou weduwees in haar familie het, moet sy vir hulle sorg. Sy moet nie die las op die gemeente lê nie, sodat die gemeente die weduwees kan help wat alleen agtergelaat is. 17Die ouderlinge wat goeie leiding gee, behoort dubbele erkenning te kry, veral dié wat hard werk deur te preek en onderrig te gee, 18want die Skrif sê: Jy mag nie 'n bees waarmee jy graan dors, se bek toebind nie, en ook: Die arbeider is geregtig op sy loon.19'n Beskuldiging teen 'n ouderling moet jy nie aanneem nie, tensy dit deur twee of drie getuies bevestig word. 20Dié wat verkeerde dinge doen, moet jy openlik bestraf sodat die ander ook afgeskrik kan word. 21Ek beveel jou voor God en voor Christus Jesus en die uitverkore engele om jou aan hierdie voorskrifte te hou sonder vooroordeel of partydigheid. 22Moenie iemand oorhaastig die hande oplê en jou so aan die sondes van 'n ander medepligtig maak nie. Sorg

dat jy onberispelik bly. [23]Moenie langer net water drink nie. Gebruik 'n bietjie wyn vir die maag en vir jou herhaalde ongesteldhede. [24]Party mense sondig so openlik dat hulle sondes hulle vooruitloop na die oordeel toe. By ander kom die sondes eers later aan die lig. [25]So is dit ook met goeie dade: almal kan dit sien. En dié wat nie sigbaar is nie, kan nie verborge gehou word nie.

# 1Timothy 6

**1Ti 6:1** Those who are slaves must consider their masters worthy of all respect, so that no one will speak evil of the name of God and of our teaching.

**False Teachers and True Contentment**

1Ti 6:2  Slaves belonging to Christian masters must not despise them, for they are believers too. Instead, they are to serve them even better, because those who benefit from their work are believers whom they love. You must teach and preach these things.

1Ti 6:3  Whoever teaches a different doctrine and does not agree with the true words of our Lord Jesus Christ and with the teaching of our religion

1Ti 6:4  is swollen with pride and knows nothing. He has an unhealthy desire to argue and quarrel about words, and this brings on jealousy, disputes, insults, evil suspicions,

1Ti 6:5  and constant arguments from people whose minds do not function and who no longer have the truth. They think that religion is a way to become rich.

1Ti 6:6  Well, religion does make us very rich, if we are satisfied with what we have.

1Ti 6:7  What did we bring into the world? Nothing! What can we take out of the world? Nothing!

1Ti 6:8  So then, if we have food and clothes, that should be enough for us.

1Ti 6:9  But those who want to get rich fall into temptation and are caught in the trap of many foolish and harmful desires, which pull them down to ruin and destruction.

1Ti 6:10  For the love of money is a source of all kinds of evil. Some have been so eager to have it that they have wandered away from the faith and have broken their hearts with many sorrows.

